# Inhoud

# *Voorwoord*

*WEENS die papierskaarste is die Jaarboek hierdie keer kleiner as in die verlede. Die gevolg is dat die opset vanjaar enigsins verskil van dié van vorige jare. Voor die uitbreek van die oorlog het die Skrywerskring in verbinding getree met letterkundiges oorsee met die doel om gereelde oorsigte van ander letterkundiges te kry, aangesien dit vir Afrikaanse skrywers en lesers broodnodig is om gedurig vergelykend op te tree en om wat in Suid-Afrika verskyn, te toets aan wat elders beskou word as die beste en suiwerste wat 'n besonder volk se skrywers voortbring. Vanselfsprekend is besonder veel waarde geheg aan die samewerking met Nederland en Vlaandere en van die beste letterkundiges uit dié stamverwante lande het reeds hulle medewerking toegesê en was bereid om met bydraes te help, toe die oorlog 'n einde aan hierdie poging gemaak het. Sodra sake normaal word, sal die drade weer bymekaar gevat word, want in ons moderne wêreldorde met sy geweldmetodes en oorheersingsdrang het alle skrywers 'n edel en waardige taak om te verrig; hulle is en bly, ondanks tydelike skeiding, in 'n groot broederskap van die woord en van die kultuur verbonde en waar ontstellende verbittering tussen groot kultuurvolke kom, sal hulle in die toekoms geroepe wees om oor die ruïne heen weer die eenheid van gees te weef waarsonder die hele mensheid onherroepelik in kultuurloosheid moet verval.*

*Dit is daarom so opvallend, as ons rekening hou met die buitengewone tyd waarin ons lewe en die beperking wat aan almal weens die verbreking van die gewone stateverkeer opgelê word, om kennis te neem van kritiek wat op die Jaarboek van die Skrywerskring uitgeoefen word. Net soos ander Afrikaanse tydskrifte is die Skrywerskring nou, weens die afwesigheid van 'n geleentheid om van elders hoogstaande bydraes te kry, aangewys op Afrikaanse kragte alleen. Van elkeen wat die moeite werd is, word hulp gevra, en as die gehalte van die bydraes nie altyd aan 'n willekeurige en subjektiewe norm voldoen nie, dan kan die Skrywerskring tog nie deurgaans geblameer word nie. Wanneer daar beswaar gemaak word dat die een of die ander „groot skrywer" se naam ontbreek, dan is dit die beste om eers seker te maak of dié skrywer genader is, of hy wel iets gehad het om by te dra wat die moeite werd is en of hy gewillig daartoe was.*

*Dit is ook onbillik om die Skrywerskring kwalik te neem dat hulle nie net werk van „sterre van die eerste grootte" publiseer nie, maar ook werk opneem van Afrikaanse skrywers wat bewus is van die beperktheid van hulle talent maar nogtans dienooreenkomstig hulle bydrae maak. Die begeerte om 'n baie hoë maatstaf op letterkundige gebied aan te lê, verdien seker lof, maar dan moet steeds rekening*

*gehou word met alle sielkundige faktore en alle omstandighede. Die aanlê van hierdie hoë maatstaf kan dikwels so subjektief en onbillik wees dat dit net tot negatiewe onvrugbaarheid lei. As 'n blad die Skrywerskring byvoorbeeld kwalik neem dat alle bydraes nie hoogstaande genoeg is nie of dat hierdie of daardie ongenoemde „groot skrywer" ontbreek, dan pas dit so 'n blad met sy kritiek en al natuurlik om die voorbeeld te stel, onberispelik hoogstaande bydraes te plaas en die onaantasbaar hoë „groot skrywer," wat die Skrywerskring dan sou verwaarloos het, in sy bladsye navore te bring as model van hoe daar werklik op letterkundige gebied gepresteer moet word. Word dit nie gedaan nie, dan het die hoë maatstaf weinig meer waarde as net vitterige beterwetery en kan die stuurman wat aan wal staan, se raad gerus maar vir eie verbetering aangewend word.*

*Met hierdie heillose kringloop van mekaar die les te lees en norme te stel waarby alles, selfs ook die normsteller, belaglik word, vorder ons nie veel nie. Dit kan so vlotweg beweer word dat die Jaarboek „geen doel" meer het nie, maar ewe maklik kan van enige blad — en dit hang net van ons gesindheid daarteen af — gevra word of dit nog 'n doel en 'n taak het. In Suid-Afrika sal vir elke tydskrif en koerant 'n groep gevind word wat met erns beweer dat dit geen reg van bestaan het nie. Laat ons maar swyg oor hoë standaarde wat egter nie op ons self toegepas word nie, oor reg van bestaan, oor die powere gehalte van ander se werk en laat ons maar gerus die hand in eie boesem steek. Dit het niemand nog ooit kwaad gedoen nie. Dan sal ons ook die wysheid van 'n Franse denker se woorde begryp: „Na gelang ons 'n groter gees het, ontdek ons dat daar meer oorspronklike mense is. Onbeduidende persone sien tussen die mense geen onderskeid nie."*

*Die Skrywerskring wil graag goedgesindheid en samewerking onder Afrikaanse skrywers en skryfsters bevorder. Waar dit hom nou en dan geroepe voel om in die Jaarboek skerper as gewoonlik op te tree, is dit alleen bedoel om hierdie ideaal te beskerm. Ons glo vas dat alle egte samewerking, ook in lewenskringe buite die suiwer literêre om, berus op 'n innerlike houding wat wil saambring en nie wil skei nie. Dit is die ligtende ideaal wat ons sal bly volg in 'n tyd waarin geestelike waardes dreig om saam met die gebrek aan goeie gesindheid tussen volke en individue, in te stort.*



# Oor Skrywers,

# Literatuurwetenskap en Kritiek

P. DE V. PIENAAR

EK was eers geneig om die growwe skaaf in te steek toe ek besluit het om my aan hierdie onderwerp te waag, totdat Duhamel se artikel oor meesters en orakels my tot ander insigte gestem het. Die groot tekortkomings in ons literêre beskouing moet aan siekteverskynsels van die tydgees toegeskrywe word, 'n tyd van chaos en rigtingloosheid, van vernietiging van erkende waardes, van 'n soek na 'n houvas al kom die ook van waar.

Eens het die amandelbome gebot en was daar tekens van groei en 'n gawe oes, maar die ryp het oor al die beloftevolheid dodend gedaal. Ons kan net hoop op die nuwe Lente!

Ons moet nie vergeet dat die lewe van ons Afrikaanse kultuur in 'n tere plantjie skuil, jonk en maklik vatbaar vir die vreemde invloede wat soos vuilgoed dreig om sy groei te strem, of sy koers te fnuik nie. Hierdie invloede is vreemd aan die wese en aard van die Afrikaner en dat hulle so 'n maklike houvas op ons gekry het, toon net die gevaar waarin ons verkeer, dat ons ons eie nie meer ken en waardeer nie, maar trots is om met geleende vere te spog. Miskien sal iemand teëwerp: ‚tempora et tempori'. Heeltemal reg as jy deur met jou eie talente te woeker en eie rykdom die grense van jou kultuurstrewe verder uitbou, maar om die bakens op te trek en soos die fortuinsoeker op nuwe gebied los en vas te wil gaan afpen, bring die dood.

By die literatuurbeskouing kan ons òf 'n *ex tunc-* òf 'n *ex nunc*-betragting handhaaf. Met die eerste, die historiese nagaan van hoogtepunte in bepaalde tydvakke het ons hier vrede. Ook gaan dit by die *ex nunc*-betragting nie om 'n beskrywing, klassifisering en tipering van psigiese werkingsmoontlikhede nie, maar, soos Ermatinger dit kragtig uitdruk, het dit te doen met „der möglichst umfassenden und eindringenden Erkenntnis und Charakteristik der *einzelnen* dichterische Persönlichkeit und ihres Werkes." Dit spreek vanself dat dit hiervolgens moeilik so nie onmoontlik is om objektief 'n literêre skepping te benader nie, want ons sal dit altyd sien as 'n skepping van die lewende EK, deur oë van 'n ander lewende EK. Die doel van ware kritiek, soos die Engelse digter T. S. Eliot dit uitdruk, behoort te mik op *skepping*, skepping van iets beters, altyd nader aan 'n ideaal wat ons nooit bereik nie. Dít was die kern van Aristoteles se opvatting

van die funksie van kritiek wat ons met baie vrug op ons eie kan toepas. Vir Aristoteles was die literatuur 'n uitbeelding van wat in die lewe gevind word, maar daarmee het hy geensins nabootsing bedoel nie, wel 'n skeppende onthulling van die ideale wat in die mens se gees gedurig na vervulling strewe, soos Middleton Murry dit helder stel. Daarom kan ons ons heelhartig vereenselwig met die eis van Aristoteles dat die ware kritikus 'n humanistiese filosofie moet besit. Sy kritiese doelstellings moet gelei word deur die ideaal van 'n goeie lewe. Kortom, hy moet 'n definitiewe *estetiese lewensbeskouing* besit, aangesien kuns die openbaring is van die hoogste in die mens se lewe. Om Murry weer aan te haal: „True criticism is itself an organic part of the whole activity of art; it is the exercise of sovereignty by art upon itself, and not the position of an alien. As art is the consciousness of life, criticism is the consciousness of Art."

Hierdie estetiese lewensbeskouing so ,opsent' in ons eie literêre kritiek, moet, as dit skeppend in die sin van Eliot wil wees, soos Ermatinger sê nie 'n stelsel van filosofies-wetenskaplike begrippe wees nie, maar 'n inwerk van geesteskragte, wat uit die EK-idee, afkomstig uit die gedagtebelewing, straal.

Aan die gebrek aan 'n eie skeppende estetiese lewensbeskouing by ons sogenaamde kritici wat ons reeds by die aanvang as kensketsend vir die huidige tydsgees beskrywe het, is o.a. die volgende leemtes in ons literêre beskouing te wyte.

Vereers *Rigtingloosheid* en gebrek aan 'n *Kritiese Norm*. Pascal het gesê dat 'n mens sonder kritiese norm, soos iemand sonder 'n horlosie is: hy weet nooit hoe laat dit is nie. Vandag word 'n boek opgehemel en môre trek hy weer alles terug wat hy gesê het. Hy wil graag die eerste wees om die paal te haal, om 'n ontdekking te maak, maar is te stompsinnig om dit uit eie oortuiging en genialiteit te doen. Hy leer frases van ander skrywers uit die kop, en sluit, so skelmpies by hierdie of daardie „bond" aan (of hulle hom wil erken ofte nie) wat die skyn gee van modern te wees. Omdat hy niks het om te gee nie, probeer hy om, soos Croce dit uitdruk, sy eie innerlike leegheid weg te steek onder 'n woordevloed, oorverdowende kakofonie, wat niks inhou nie.

Waar g'n kritiese norme wat gegroei het uit 'n estetiese lewensbeskouing, bestaan nie, word die kritiek uitgebuit vir kleinlike persoonlike haatlikheid.

Sulke kritiek is natuurlik 'n openbaring van minderwaardigheid, minderwaardigheid wat hom op hierdie manier op sy meerderes wat hy in sy siel beny, wil wreek. Hierdie Don Quixotes het nie die sedelike moed om te erken dat hulle op 'n knol sit nie, maar genoeg sedelike onopregtheid om windmeulens van ,middelmatigheid' om te tower in kastele wat deur 'n valse ,idealisme' moet bestorm en opgeruim word

sodat die ,sterke' en ,oorspronklike' kan koningkraai. En wee die skrywer wat nie 'n esel wil opklim en agterna storm nie! Die penpunt van bespotting en onsmaaklikheid word ,korswillend' teen hom gekeer gewoonlik agter die veilige borswering van 'n skuilnaam, tot groot vermaak van die *ridder* se geesverwante in smaak en ordentlikheidsopvatting, wat optree soos diegenes wat nie die hand in eie boesem durf steek nie, maar gretiglik die geregshowe besoek om te sien hoe 'n ander se reputasie verflenter word. As die aap in die porseleinkas sy verwoesting aangerig het, as die negativisme diegenes wat met blindheid geslaan is gemeenhede laat pleeg, of 'n eenvoudige opstelletjie, of gediggie van 'n geesgenoot tot wêreldroem verhef is, dan word die vaandels seëvierend gehys.

Wat hierbo aangedui is, stel natuurlik die uiterste vervalstadium daar, net soos van daardie waan-kunstenaars (en kritici) wat 'n modekultus aanhang: 'n kunstenaar (en kritikus) moet 'n boheemse lewe voer, moet hom of haar oorgee aan bandeloosheid, moet sy of haar hare volgens een of ander aangebedene se coiffure kam, sy das anders strik as Jan Rap en sy maat, sy spraak hiperverfyn — ag ja, 'n mens kan die ou patetiese nietigheidjies *ad nauseam* aanhaal. 'n Mens het by die Tagtigers so 'n kunstenaarstrots en eksklusiwiteitswaan aangetref, maar die tweedehandse naaping in Suid-Afrika sonder die Tagtigers se genialiteit wek net 'n glimlag; hoe arm van gees is dié mense tog!

Dit bring ons tot nog 'n openbaring van rigtingloosheid; dít naamlik dat deur sekere mense, kritici en kunstenaars, die mening gehuldig word dat alles wat van oorsee kom, die ware Jakob is. Die aangebede super-individualisme en afgekykte verfyningsvorms in die Europese literatuur in 'n periode van kultuurdekadensie is heeltemal vreemd aan 'n gesonde Afrikaanse volksgees. 'n Kunstenaar is alleen wêreldkunstenaar ná hy as groot volkskunstenaar uitstaande is. Hierdeur word glad nie bedoel dat hy net volkskuns moet lewer en daardeur „populêr" word nie. Die pogings om mense wêreldroem te besorg voor hulle volksroem geoes het, hoort net tuis by diegenes wat nie bekend is met die Europese *fin de siècle*-literatuur nie. Ook die kritiek het die ingevoerde artikel verafgood, ingevoer soos dit was deur sogenaamde „groot skrywers" e.a. wat selfs in hulle eie vaderland onbekend is. Holland se kritiek het in die afgelope jare in kleindorpse vittery ontaard en 'n mens moet die Hollander ken om te weet hoe ver hy daardie sieklike haarklowery kan voer. Dat hierdie „kritiese" siekte deur uitgewekenes uit 'n eie vaderland na Suid-Afrika oorgedra is, is te betreure en die uitroeiing daarvan met „wortel en tak" behoort gesubsidieer te word.

Toe die „wetenskap," soos dit destyds verstaan is, met al sy analiserings en formulerings en uitpluisings en dood-

klowings aan die literatuur verhuwelik geraak het, het veral die sielkunde en die psigiatrie nuwe rigtings vir die kritiek geskep. Waar die ondersoek op streng wetenskaplike peil gehou is, was dit in party gevalle nogal vrugbaar, hoewel Ermatinger sê: „Vor allem versagt die psychiatrische Methode gegenüber dem eigentlischen Genie und seinen Schöpfungen."

Hierdie psigologiese en psigiatriese ontleding van die kunstenaar se persoonlikheid soos in sy werk geopenbaar, het ontaard, volgens Amerikaanse model, in 'n twyfelagtige verkneuking van sekere *beun-hase daarin* om allerhande persoonlike aangeleenthede dan te onthul tot groot vermaak van 'n klein krieseltjie van hulle onopgevoede sensasiebeluste publiek, maar wat met literêre kritiek soveel gemeen het as 'n bevuilde portret met 'n Rembrandt. 'n Paar kwinkslae hier en 'n bietjie skyn-grootdoenery daar en meneer is die harlekyn-paaiboelie van die kritiek se verhoog, kompleet met 'n snorretjie *a la* Ronald Colman.

'n Tipies moderne verskynsel is die ontstaan van *literêre klieke.* Wie nie in die kliek opgeneem is nie, is op sy mins middelmatig. Hulle, met die verloreseunse bleek gesigte en kleivoete, is — net soos in die politiek aangetref word — die enigste wat met gesag kan praat, en skaamteloos word alles wat in die verlede gepresteer is vir hulleself ingepalm. Gerugsteun deur so 'n kliek, matig lede hulle dan die reg aan om verkleinerend oor ouer skrywers te praat en oor diegene aan wie se voete hulle vaneffe met die literatuurwetenskap kennisgemaak het.

Hierdie stryd teen akademies-geskoolde persone het by sommige 'n obsessie geword. Gesteld dat ons aan verskillende grade van onbenulligheid by èn akademici èn aspirant-kritici glo, moet ons desnieteenstaande 'n opgeleide nul bo 'n onopgeleide verkies.

Gelukkig dat Sodom deur swael en vuur vernietig is. Gelukkig dat afbreking altyd tot selfvernietiging lei, en alleen opbouing en skepping voortbestaan en groei bestendig. In sy opvatting oor die kuns het Schiller, soos professor J. D. A. Krige in sy voortreflike studie oor die esteties-etiese idee van die digter so duidelik laat uitkom, hierdie opbouende wat op 'n gesonde sedelike beskouing berus, op die voorgrond gestel.

Beide Goethe, so anders as sy kunsbroers geaard, en Kant, die wysgeer wie se sedelikheidsleer op albei kunstenaars 'n diepgaande invloed gehad het, het met bewondering van Schiller se opvatting getuig, wat die dryfveer was van die edel werke uit sy pen. Ook vir ons is daar veel uit te leer, want waar afbrekende kritiek 'n siekte van die gees is, is die opbouende beskouing 'n natuurlike uitvloeisel van 'n kragtige en gesonde intellektuele lewe.

Dit wat die huidige kritiek en kritiese mentaliteit betref. 'n Woordjie aan skrywers moet my nog van die hart. Toestande in die literêre wêreld laat 'n mens baie aan 'n vendusie dink. Uitgewers is die kopers en skrywers bring hulle bulle, ossies en skapies, hier en daar uit broodsgebrek 'n enigste ooilammetjie, om opgeveil te word. Maar die aanvraag is geweldig — veral na húlle wat al naam gemaak het, of na 'n bepaalde klas lektuur wat nie geel en gou genoeg van die pers kan kom nie — en die aanbiedings te gering vir die aanvraag. Waar uitgewers so teen mekaar stoei om my stoetbulletjies en bulle in die hande te kry en daardeur die pappot met roomys gevul kan raak, waarom sal ek my nie toelê op *ossies* ook nie? Vettes en maeres, halfwasses en uitgegroeides, bekwaaldes . . . ? Nou ja, dit gee aanleiding tot oorproduksie. Van skrywers wat alreeds onder die kalklig staan, word g'n manuskrip meer gekeur nie: dit gaan sommer kersvers in die pers. Vir die sensasie-pers van hulle vir wie die skrywery 'n goed aangelegde besigheidsonderneming is, is my waarskuwing natuurlik soos water op 'n eend se rug, maar ek pleit by ons kunstenaars wat aan die versoeking blootgestel is, om nie hulle knieë vir die Mammon te buig nie. Wanneer die sout van die aarde smakeloos word? Of wanneer gemaksug en vlakdinkery die oorhand op ons geestesdissipline en -konsentrasie kry? Of wanneer die weë van 'n kunswerk se geboorte vernarkotiseer word deur die bedwelmende gedagtes aan ‚bul'-tjekkies? Jou drome, kunstenaar, op wêreldroem sal ydele drome bly en die eertydse belofte sal soos 'n vrug wees waarin die vlieg sy verterende saad gelê het.

Dis darem so 'n jammerte dat daar geen gesaghebbende letterkundige tydskrif in Suid-Afrika bestaan vanwaar gesonder leiding kan uitgaan en waarin ernstige bydraes oor vraagstukke rakende die letterkunde kan verskyn nie. Ons bestaande weeklikse tydskrifte is m.i. nie almal ewe bewus van hulle roeping nie, of liewer die roeping stuur soms baie ver by die kunsgehalte verby. Hoe kwaai sake staan, kan die volgende staaltjie aandui. Skrywer word deur 'n redakteur gevra om 'n bespreking van 'n nuwe digbundel vir sy tydskrif te lewer. Omdat die oordeel gunstig vir die betrokke jong digter was, is besluit om dit nie te plaas omrede, kwansuis, die digter nie 'n politieke geesverwant van die blad is nie, en die tydskrif derhalwe intekenare sal verloor as iets gunstigs van hom gesê word! Ja, dis die reine waarheid, en *dis* die houding waarmee 'n mens vandag te kampe het.

Dit laat my aan 'n ander sakie dink. Durf skrywers hulle politieke menings openlik lug, of nog krasser: durf hulle toelaat dat hulle ingespan word deur politieke partye om vir die party propaganda te maak? Die kunstenaar is natuurlik 'n mens wat intens lewe en die lewe in hom verwerk en

derhalwe is hy op sy eie sienswyse geregtig. Maar wanneer hy sy *kuns* prostitueer aan die propagandistiese in-die-hare-vlieëry waarvan hy dikwels min eerstehandse kennis het, dan moet hy gewaarsku word dat hy sy vingers al te na aan die vuur hou.

Aan die einde van hierdie paar gedagtes voel ek my soos 'n „umtagati" wat besig was om skuldiges en sondes uit te wys. Ons het dit oor literêre kuns en die beoordeling daarvan gehad. Met Pascal kan ons sê dat as daar in 'n werk iets skuil, dan is dit plig van die kritikus om dit te vind en opbouend die moontlikhede in die skrywer te lei na beter skeppende werk. As die werk niks het om aan te bied nie, dan is daar ook vir die ware kritikus geen aanleiding om sy tyd, papier en energie te vermors nie. Croce sê dat die kritikus 'n klein genie behoort te wees en die kunstenaar 'n groter genie. En waar ons weer afsluitend kom met die opvatting van Aristoteles dat die groot kunstenaar se werk in al sy onderdele 'n openbaring is van die *ideale* as 'n aktiveringsbeginsel in die mens se lewe, dan is 'n apologie vir die onaangename wat hierbo gesê *moes* word nie nodig nie, aangesien die tempel eers van woekeraars en verontreinigers gesuiwer behoort te word.



# Die Nuwe Joernalistiek

A. H. MURRAY

TOE Jean-Jacques Rousseau die beginsels van die vrye burgerstaat beskrywe het, het hy die kern van die saak aangeraak met dié woorde: ,,Daar ek gebore was 'n burger in 'n vrye staat en lid van 'n soewereine liggaam, voel ek dat die reg wat ek het om oor openbare sake te stem, die plig meebring om openbare sake te bestudeer.''

Hierdie waarheid van Rousseau is vergeet sedert die aanvang van die politiek-demokratiese staat in die neëntiende eeu. Wel is onthou en luidkeels verkondig dat ,,demokrasie'' en ,,vryheid'' beteken ,,die stemreg,'' en klasse en mense het hulle begoël met die geloof dat hulle deelagtig sou word aan maatskaplike reg en geregtigheid as hulle die stemreg het. Die woorde van Jean-Jacques is vergeet. Die verblinding was so groot dat die soewereine volk weer 'n nuwe monster in sy midde toegelaat het wat die kettings vir 'n nuwe slawerny gesmee het: *die koerant.* Daarmee het die volk sy moeilik-gewonne soewereiniteit verbeur, want die nuwe monster het die wesenlike toestande vir die volk verbloem en die studie van openbare sake verhinder, sodat die een deel van die bevolking nie met die ander dele saamdink en doen nie. In Groot-Brittanje het die aandeelhouer nie geweet van die lewenstoestande van sy fabriekswerkers nie, en in Suid-Afrika is die dag verby dat die Afrikaner weet wat in die hart van sy naturelle-arbeiders omgaan, en dit as gevolg van politieke koerantagitasie.

Die verfynde vernuftigheid wat die koerant in die laaste vyf dekades ontwikkel het om onder die vel van die mens in te kruip tot binne in sy siel, totdat sy hele gedagtelewe ingerig is op voorskrifte van die pers en hy dan dink dat hy so dink, is toegeskrywe aan die ontstaan van die kommersiële profyte-pers, maar resente studies skyn aan te toon dat die koerant-om-profyt tot 'n sensasie-blad oorslaan, wat weer nie veel invloed op die openbare mening uitoefen nie. Die vyand van die vryheid van die volk is die pers *wat in belang van besondere groepe of klieke gebruik word.* Dit is hierdie pers wat volksklasse antagonisties teenoor mekaar stel en

wat rassegroepe tot geestesvreemdelinge maak. Die eis om volksvryheid het vandag sover gevorder dat elke regerende magskliek òf moet dink soos die volk òf die volk moet laat dink soos hy dink. Die koerant is by uitstek die middel wat gebruik word om die volk te laat dink soos die kliek dit wil hê. So vind ons dat die konserwatiewe koerante in Engeland een sfeer van belange dek en die „linkervleuel"-koerante 'n ander. Dieselfde geld vir die Engelse en Afrikaanse dagblaaie in Suid-Afrika. Toe daar 'n paar jaar 'n groot droogte in Namakwaland was, het die Engels-Suid-Afrikaanse koerante byna geen melding daarvan gemaak nie, terwyl die toestande gereeld in die voorste Afrikaanse kolomme beskryf is. Die populêre daelikse „oorsig" van parlementêre werksaamhede en persoonlikhede wat gedurende die sitting vanuit party-oogpunt aangebied word, is nie bereken óm 'n helder en onbevooroordeelde insig in die verrigtings van die hoogste liggaam te gee nie. Nòg in Afrikaanse nòg in Engelse nuusblaaie verskyn daar ooit veel omtrent die werksaamhede van vakbonde, wat van die belangrikste liggame in die landshuishouding is; veel minder oor arbeidsgesigspunte. Die toeskouer wat enigsins 'n gedagte wil vorm omtrent wat hier te lande gebeur, moet die dagblaaie in albei tale koop; vir studie van landsake is daar anders geen geleentheid nie.

Maar wat anders is te verwagte waar die Engelse pers eers luidkeels die „skandelike" geval verkondig dat 'n predikant van die Hollandse Kerk sou geweier het om 'n kind van 'n manskap in uniform te doop, en dan nie die verklaring publiseer wat 'n week of wat later in 'n Afrikaanse blad verskyn, naamlik dat die manskap onder kerklike sensuur in sy eie gemeente gestaan het nie! Of as 'n Afrikaanse koerant in swart druk verkondig dat die meerderheid van die studente wat deur die Universiteit Kaapstad toegang tot die mediese skool geweier is, Afrikaanssprekend is — 'n bewering wat vals was — en die koerant nie die moeite doen om die telefoonbuis op te tel om uit te vind of dit so is nie! Selfs as daar op versoek van die owerheid op 'n gesamentlike nasionale redakteurs-konferensie in 1940 besluit word — as derde en vierde punte van ooreenkoms — dat opskrifte en nuus objektief gestel moet word, word die verstandhouding baie gou gebreek. Die verderf gaan verder. Nòg in

Afrikaanse, nòg in Engelse dagblaaie word melding gemaak van die ongerief en selfs ellende wat die naturellebevolking moet ondervind, hetsy dit die gevolg is van wanadministrasie van die kant van die owerheid, hetsy van blanke onverskilligheid. Maar op die „nuus"- of inligtingsblad van 'n Afrikaanse koerant verskyn daar 'n tendensieuse en smalende beskrywing van die werk van die Naturelleraad, waarin sowel die informasie as die kritiek foutief is en dus nie „inlig" nie. Die heer Calpin beskrywe die Suid-Afrikaanse koerante, waaruit die volk die informasie moet kry om sy volksaangeleenthede te leer ken, as volg in sy werk *There are no South Africans*: „Daar is geen Engelse koerant, met uitsondering miskien van die onafhanklike *Natal Witness*, wat op enige punt reg wil toegee aan die Afrikaanse Republikeinse pers nie. Daar is geen Afrikaanse koerant, buiten miskien *Die Vaderland*, vir wie daar die geringste moontlikheid is om met die *Natal Witness* saam te werk om 'n brug tussen die twee kante te slaan nie. Die ander koerante sorg, heeltemal tereg volgens hulle eie standpunt, dat daar niks in hulle kolomme verskyn wat ten gunste van die opposisie standpunt mag wees nie, *of selfs die opposisiestandpunt mag bekend maak nie*" (kursivering van my).

So is die toestand van die bronne waaruit die landsburger sy eie belange en sy landsake moet leer ken. Vanuit hierdie verdraaide voorstelling van sake moet 'n openbare mening met helder insig en 'n vrye demokrasie daargestel word. Dit is net by wyse van 'n gelukkige ongeluk dat mens van 'n verkeerde premisse tot 'n regte slotsom geraak. Die vrye volksraadstelsel sal in die toekoms veilig wees en hom sterk voel *alleen as hy vir die gesondheid van sy pers sorg;* volksvryheid is 'n saak van gesonde mening, en *die gesonde pers is die bron van die gesonde mening.* Dit is in hierdie oortuiging dat die bekende joernalis en kenner van toestande, Wickham Stead, geskrywe het: „The problem of the press is the central problem of democracy."

* * *

Sedert die dae van Jean-Jacques Rousseau praat ons van „volksoewereiniteit." Vir die afgelope anderhalfeeu staan die regering na aan die volk en moet alle regeerders tenminste die indruk wek dat dit die volkswil verteenwoordig,

of tenminste die volksbelang behartig. Op hierdie grondslag het die instelling van die vrye pers in ons land sowel as oorsee ontstaan. Die bestaansrede van die vrye pers lê in die geleentheid wat hy aanbied tot openbare bespreking van openbare belange en tot kritiek van die bewindhebbende regering.

Dit is egter nie altyd met ewe veel duidelikheid deur die vrye volk ingesien dat openbare bespreking en openbare kritiek op die voorveronderstelling van juiste informasie berus nie. *'n Kritiek wat, hoe logies ookal, op verkeerde informasie berus, sal 'n verkeerde kritiek wees.* Onder drang van grootbesitbelange en van tradisionele drifte het die pers 'n pers-tegniek ontwikkel wat ons terugvoer na die psigologie van die toordokter en sy swart kunste. Hy laat die gees van die lesers in 'n toestand van verwarring en teenspraak; die leser word opgeroep tot intense gemoedsaandoening sonder dat hy met juistheid weet waarom dit gaan, en meestal oor bykomstighede wat nie die kern van die saak aanraak nie. Gemoedelike selfkoestering in verband met aanvaarde gesigspunte word gewoonte by die leser, *omdat sy koerant objektiewe situasies op 'n emosioneel-gekleurde wyse voordra.*

Die standpunt van die koerant word mettertyd die standpunt van die leser, waarvoor hy met sy bloed sal stry. So groot is die aanslag van hierdie subtiele psigologie dat die taal van die koerant die literatuur van die volk deurdring en tot op die preekstoel kom. Dit is onvermydelik, want daar word vir ses dae by die koerant kerk gegaan, en een dag by God. Die gees kan nie die onafhanklike rustigheid en kalmte bereik waarsonder helder insig, selfkennis en kritiek nie moontlik is nie. So word die weg na nasionale slawerny ingeslaan, want verwarde politieke denke voer na demokratiese selfmoord.

Nadenke oor politieke ervaring van die afgelope vier-vyf dekades leer baie duidelik vir ons die les dat die heersende *laissez faire*-opvatting van die pers nie die vryheid van die pers handhaaf soos verwag was nie. Die goedere wat die pers aanbied, is nie van die soort dat die natuurlike vraag-en-aanbod-teorie in dié verband houdbaar is, soos met skoene of aartappels nie. In die geesteslewe van 'n gesonde volkstaat moet die burgery gegee word wat hy *behoort* te

hê, nie wat hy wil hê nie. Die lawaaierige geroep van „jy raak aan die vryheid van die pers," of „jy gryp in op die reg van eie meningsuiting" sodra die pers krities bespreek word, is weer die uitkoms van die onnadenkende aanvaarding van menings wat juis deur die perspsigologie geskep word. *Want vryheid is nie vormloos of sonder vaste aard of omskrywing* nie, anders sou hy chaos wees. Die ding wat vry is, is die ding wat getrou is aan sy eie aard; alle vryheid is beperk deur die spesifikasie van eie geaardheid. So is die maatskappy wat vry is, die maatskappy wat hom volgens sy eie aard en karakter uitbou en handhaaf. Om dit te doen, moet die maatskappy homself deeglik ken en moet hy weet wat in hom aangaan. Dan moet hy sy oordeel daaroor vel. Daarvoor is nodig volle informasie. Namate die pers aan hierdie vereistes voldoen, regverdig hy sy bestaan as 'n vrye pers en bevorder hy die vryheid van die volk.

Sonder meer word die reg op vrye meningsuiting 'n gevaar vir die gemeenskap. Die reg op vrye meningsuiting bring mee die reg tot volle informasie. As daar nie voorsiening hiervoor gemaak word nie, ontstaan daar *die slawerny van 'n subtiele geestesoorheersing wat die vrye burgery die speelgoed van groter magte maak.* In een van sy skerpsinnigste uitings beskryf Jean-Jacques Rousseau die blinde oorgawe waarmee mense hulle vandag onder dagbladoorheersing aan 'n saak of kliek heg. „In hulle kettings verloor slawe alles wat hulle het, selfs die begeerte om van die kettings te ontsnap . . . hulle kry hulle slawerny lief."

* * *

Daar is tekens dat die kentering gekom het. Met die vermoë om self van binnekant sy eie siektes te genees wat die kenmerk van die demokrasie is, het die vrye volk hom teen persoorheersing verset. Van verskillende kante is daar 'n nuwe erns in die vrye pers te bespeur wat ontstaan het uit die kritiek wat in die afgelope dekades daarop uitgebring is. Dit is besef dat die populêre of sensasie-pers nie veel invloed op die openbare mening het nie, maar wel op etiese standaarde. Die koerant sorg daarvoor dat hy beskouings oor belangrike sake kry deur persone wat met gesag skrywe. Daarby het die joernalis 'n nuwe status gekry. Nie alleen

word 'n hoër gehalte van voorbereiding vir sy beroep geëis nie, maar sy professionele status in die maatskappy het in die afgelope dekades gestyg, omdat die publiek geleer het om in te sien dat 'n gesonde openbare mening afhang van bekwame joernalistiek en eerlike joernaliste.

Die opsienbare aanvraag na boeke van 'n ernstige aard — soos in Engeland vir die *Penguin*-serie — toon aan dat die volk dwars deur sy geledere sy openbare sake ernstig beskou. Dieselfde erns word gemerk in die opgang wat die vooroorlogse „newsletter" gemaak het wat van onafhanklike bronne sy informasie vir sy lesers gekry het; die „newsletters" het by meer as een geleentheid 'n daadwerklike invloed op die politiek gehad. Die huidige leër-owerheid het in verskillende lande tot hulle eie verbasing die ontdekking gemaak dat die manskap van vandag 'n heelwat hoër peil van opvoeding bereik het as die geval in 1914 was en daar moes uit die staanspoor reëlings in die leër-organisasie getref word om in die nuwe behoeftes te voorsien.

Die nuwe joernalistiek moet voldoen aan die eis van onpartydige en juiste informasie; onder die bestaande bedeling bevat hierdie eis meer nog as enige ander beginsel die grondslag van volksvryheid. Hieruit volg die verskillende kenmerke van die nuwe joernalistiek.

In die eerste plek sal hy gelei en uitgevoer moet word deur onafhanklike manne van wysheid en ervaring; daar sal nie in hom plek wees *vir die propagandis en die pleitbesorger vir besondere belange nie.* In Suid-Afrika sal daar nie in die toekoms meer plek wees vir die eentalige redakteur en nog minder vir die eentalige joernalis nie, want die helfte van die wêreld is vir die mense gesluit en hulle oordeel is deurgaans onbetroubaar. Onder huidige toestande in Suid-Afrika word van oorsee 'n geweldige aanslag op die gees van die burgery gemaak, en tensy die koerantskrywer tweetalig is en van die ander watertjies ook drink, kan hy nie sê of sy eie watertjies soet of brak is nie. Ervaring het geleer *dat dit nie in Suid-Afrika moontlik is om liberaal en tewens eentalig te wees nie.*

In die tweede plek sal die koerantbedryf losgemaak moet word van profytbelange. Die nuusblad moet sy eie diens lewer en nie gebruik word as bykomende instrument

in die belange van 'n profyt-organisasie nie. Soos in die kabinet-stelsel die reël bestaan dat die minister hom moet onttrek aan die direksies van maatskappye, so moet die koerantdirekteur nie in sy besluite gebonde wees aan bykomende oorwegings nie. Temeer geld dit vir oorseese direksies, want dan mag die beheer van die koerant 'n diktatorsaanslag op die vryheid van die volk uitoefen. Die staat laat nie toe dat sy burgers eretitels van buitelandse state aanneem nie. Titels is slegs eerbewyse; direksies skep daadwerklike gevolge.

Derdens bring die nuwe joernalistiek 'n verandering in die status van die joernalis en in die samestelling van die koerantorganisasie mee. Ons het alreeds opgemerk dat die joernalis in die samelewing van die afgelope dertig jaar 'n nuwe posisie beklee vanweë die belangrike diens wat hy lewer. Hierdie natuurlike ontwikkeling moet verder gaan. Die koerantskrywer se posisie teenoor sy direkteure moet ewe onafhanklik wees as dié van die professor teenoor sy raad: die student kry nie wat hy wil hê nie, maar alleen wat objektief bestaan en met die publiek moet dit net so gaan.

Die pers sal sy nuwe joernalistieke gedaante gedeeltelik vanself kry, soos dit by vry volke gaan. Maar plek-plek sal hy deur middel van landswetgewing gehelp moet word om hom aan te pas. Die heersende vrees vir perswetgewing is 'n oorlewering uit die tyd toe dit vir profytklieke van groot belang was dat hulle pers vry moet bly net soos hulle ekonomiese aktiwiteite alleen in hulle eie belang. *Vandag is vryheid volksvryheid en nie die prerogatief van 'n klas of seksie nie.* Die waarborg vir volksvryheid is nie die laat-maar-loop-gees wat besiel is met die profytmotief nie, maar verstandhouding of wetgewing wat gefundeer is op 'n helder insig in sake. Die wet maak nie net vas nie, dit maak ook vry.



# Kuns en Wetenskap

PROFESSOR R. E. LEHMANN

DIE hoogleraar in die literatuurwetenskap in Zürich, dr. Emil Ermatinger, maak in sy betekenisvolle boek *Das Dichterische Kunstwerk* (Leipzig 1939) die opmerking dat die ware digter 'n irrasionalis is en bly, terwyl die wetenskaplike 'n rasionalis is (bls. 106). Daarmee wil hy, soos ook op ander plekke in die werk, die grondige verskil wat daar bestaan tussen kuns en wetenskap, beklemtoon. Sonder om aan die algemene waarheid van hierdie uitspraak te twyfel, kan mens tog enige bedenkings opper teenoor Ermatinger se formules waarmee hy hierdie onderskeid wil uitdruk, in soverre hulle daardie wesensverskil te eensydig vertolk. Ermatinger maak ook melding van die „innerlike oervyandskap" wat bestaan tussen die digter of kunstenaar en die wetenskaplike vorser of wysgeer. (Sie können sich über die letzten Dinge einfach nicht verständigen. Bls. 105). Afgesien daarvan of Ermatinger in sy verdere verhandelinge nie hierdie skerp geformuleerde opvatting weerspreek of ten minste verswak het in soverre hy opteken hoe dikwels moderne digters beslis deur die lewensbeskouing van tydgenootlike wysgere beïnvloed is nie, grondves hy sy verklaring op die berig wat Goethe self gegee het van sy *Erste Bekanntschaft mit Schiller* (1794) (bls. 106, vv.). Waar buitendien Ermatinger se ontleding van hierdie stuk nie ten volle bevredig nie, is dit regverdiging genoeg om weereens die aangeduide uiteensetting van die twee digters te ondersoek, uitgaande van die veronderstelling dat Goethe se berig juis is, ten einde vas te stel waarin die wetenskaplike denkwyse van Schiller en die „digterlike" van Goethe skuil. (Die betrokke passaat verskyn in die oorspronklike taal aan die einde van hierdie opstel.)

Die slotsom waartoe sy ontleding van hierdie stuk hom bring, vat Ermatinger as volg saam: „Wetenskaplik beskou, is Schiller ongetwyfeld reg: metamorfose as wet is 'n idee; Goethe het egter net 'n paar gevalle van metamorfose „ervaar." Vanuit die standpunt van die kuns beskou, het Goethe egter ook reg: metamorfose is 'n ervaring, d.i. 'n

lewenswerklikheid wat onsintuiglik waargeneem is. Daarom is die ontwikkelingsgedagte wat in metamorfose opgesluit lê ook net vir Goethe iets dinamies, 'n skeppende krag (Triebkraft), terwyl dit vir Schiller bloot 'n wysgerige begrip gebly het" (bls. 107).

Afgesien daarvan of dit wysgerig-logies juis is om twee teenoorgestelde opvattings oor dieselfde saak as geregverdig te verklaar, onverskillig of mens nog beperkend byvoeg „digterlik" of „wetenskaplik" of nie — dit gaan hier oor die algemene vraag van die saaklike juistheid — en of nie ook vir die eksakte natuurwetenskap „metamorfose" — d.i. die ontwikkelingsteorie — iets dinamies is en beskou word as iets wat berus op 'n „schöpferischen Triebkraft" nie, sien mens tog duidelik uit Goethe se berig dat in die verskillende gebruik van die woorde „Erfahrung" en „Idee" die verskil uitgedruk word tussen die denkwyse van die twee betrokke persone, insoverre natuurlik as wat mens dit in sy geheel as toereikende grondslag kan beskou vir 'n stelselmatige bespreking van die twispunt. (Vir 'n nadere beoordeling van Schiller en Goethe se opmerkings in verband met die voordrag, ontbreek fynere besonderhede in Goethe se berig; daar word slegs melding gemaak van „zerstöckelte Art"). Schiller praat hier as volgeling van Kant, d.w.s. hy gebruik hierdie woorde in die betekenis waarin Kant hulle aangewend het as „begrippe" in sy „Erkenntnis"-teorie (of Kritiek van die Verstand). Onder „ervaring" verstaan Kant 'n waarneming wat aprioriese en aposterioriese bestanddele bevat, dus „ervaring" as resultaat van die samewerking van „ervaring" in die betekenis elementêre gewaarwording en bewerking daarvan deur die algemene (suiwere) verstandsbegrip, waardeur die „ervaring" in die betekenis van waarneming eers moontlik gemaak word. Volgens Kant is 'n „Idee" 'n aprioriese verstandsbegrip wat spruit uit die strewe om die onbepaalde of die absolute te bereik. Hoewel Goethe waarskynlik nooit die waarnemingsteoretiese beginsels van Kant deurgrond het nie, soos dan ook openbaar word deur die stuk wat onder bespreking is, het hy tog wel later tereg daarby opgemerk dat dit in die onderhoud met Schiller gegaan het om die vraagstuk van die verskillende aandele van die „subjektiewe" (aprioriese) en die „objektiewe" (aposterioriese) faktore. Aan sy kant vat Goethe ervaring

op as 'n intuïtiewe eenheidsdeurskouing wat spruit uit die strewe om „die natuur nie afgesonder en afgeskei waar te neem nie (wat dan 'n verbrokkelde — zerstöckelte — behandeling sou wees), maar om dit kragdadig en lewend voor te stel, waar dit uit die groot geheel ook in die onderdele werksaam is," maar sonder dat die waarnemingsproses self vir hom tot 'n vraagstuk uitgegroei het, wat slegs krities-analities behandel kan word. Die deduktiewe geaardheid van Goethe se beskouingswyse kan nie beter uiteengesit word nie, maar daarmee word gelyktydig die onderskeid teenoor die onbeperk analitiese geaardheid van die eksakte wetenskap gekenmerk, waarvoor Schiller hom beywer het in die betrokke onderhoud, volgens Goethe se berig. Dit beteken natuurlik weer nie dat die wetenskap geen sintese ken nie, of dat dit die „geheel" as gevolg van sy metode en doelstellings verontagsaam of verag nie. Inteendeel, en ook nie net eers in die moderne wetenskap waar die beskouinge en terminologie in verband met die geheel tot oormaat toe beklemtoon word nie, maar alreeds by Kant, wat deur middel van 'n „regulatiewe" gebruik van die ideë op 'n grondslag van die rasionele kritiek 'n „Ganzheits"-metafisika van die hoogste orde wou bereik en wat in sy „Kritik der Urteilskraft" deur middel van teleologiese denkwyse die begrip „organisme" aangeneem het.

Die digter of kunstenaar bied egter in sy werke aan — of hulle noual liries, epies, of dramaties van aard is — 'n gedeelte van die universeelste geheel, van die lewe, van die bestaan, en inderdaad onmiddellik en aanskoulik soos *hy* dit beleef en waardeer het. Tereg merk H. A. Korff op in *Geist der Goethezeit. I. Sturm und Drang*, Leipzig 1923, bls. 189: „Dichtungen sind Wertungen" — kunswerke is waarderings. En daarmee tref hy volkome juis die oorheersend subjektiewe kant van die kunstenaar se werk gesien vanuit die standpunt van die waarnemingsteorie, wat eweneens reeds deur Kant beklemtoon is in sy estetiek. 'n Kunswerk plaas ons gedurig voor die keuse om die ideë wat daarin tot uiting gekom het as geheel aan te neem of te verwerp. In bepaalde gevalle kan 'n wetenskaplike werk tot 'n mate aanvaar word al na gelang dit deur die ná-vorsende verstand of empiriese ontleding as betroubaar uitgewys word of nie, terwyl mens nie 'n kunswerk op 'n dergelike wyse onderwerp aan 'n

ondersoek nie (of as mens dit tog waag, soos Ermatinger doen, jou aan die vergange woordkuns vergryp). Daarom is die *begrip* die uitdrukking van die wetenskaplike denkwyse, die begrip wat die resultaat is van navorsing wat so suiwer moontlik saamgevat word in woorde wat so enkelvoudig van betekenis is as moontlik: die waarneming. Die taal van die digter is, soos Ermatinger, H. A. Korff en ander so welsprekend uiteensit, die *simbool*, d.w.s. 'n kompleks van voorstellings en gevoelens wat nie verder ontleed kan word nie, maar wat as eenheid ervaar word, soos inderdaad veelvuldig aangetref word in die alledaagse lewe en gesprek, en wat oor die algemeen meer irrasionele as rasionele elemente bevat. In hierdie opsig is dit ook sprekend dat Goethe die aanskoulike bewys vir sy metamorfose-idee probeer lewer deur middel van 'n „symbolische Pflanze." Die estetiese krag van die taal — wat verder meer tot die diens van die digter staan in teenstelling met die wetenskaplike, en ook moet staan as dit doeltreffend tot uiting wil kom — berus letterlik op die onmiddellik oortuigende rol en kunsvaardigheid van die simbole as die enigste moontlike middel waardeur die irrasionele tot uiting kan kom. En tog is dit oordrewe waar Ermatinger verklaar: „Die ware digter (kunstenaar) is en bly irrasioneel, en die wetenskaplike rasioneel." (bls. 106).

Veel juister skyn vir my onder al die oorwegings die opmerkings van Korff: „As ,woordkuns' (Dichtung) die kuns van die taal is, dan volg regstreeks daaruit dat ook dit 'n samespel van rasionele en irrasionele neigings is, ja, dat die woordkuns dit by uitstek is . . . Aangesien dit sy (die digter, kunstenaar) wese is dat hy wat hy voel, dink, fantaseer, in die vorm van 'n kunsvolle taal vaslê, dryf hy in die middel van die taal se logiserende mag" (bls. 168). Ermatinger se uiteensetting oor die uitwerking van die digterlike kunswerk, geskakeer, volgens die verskillende kunssoorte, bied hierby self die beste uitleg (Dl. III, bls. 310).

Daaruit volg natuurlik weer nie dat die wetenskap die irrasionele nie ken of wil ken nie, maar dit kan volgens *sy* oogmerk nie die voorwerp van sy navorsing of uitbeelding wees nie, behalwe natuurlik as ons dit te doen het met 'n digter-filosoof soos Plato of Nietzsche. Dis 'n baie voortreflike oordeelvelling van Kant wat vir ons lig gee op die heersende verhouding tussen die rasionele en die irrasionele in die

wetenskap: „Wysbegeerte bestaan daarin om jou beperkings te ken." In teenstelling tot die (woord)kuns moet die wetenskap ons dus net voer tot by die grense van wat ons met die rede kan begryp, dit moet die eiland van rasionele waarneming in die groot heelal vestig en verstewig, die verkeerde voorstellings leer ken, en 'n beter reëling van die praktiese lewe moontlik maak. En erken Goethe nie ook hierdie taak van die wetenskap waar hy opmerk dat die mens die navorsbare moet navors, maar dat die nie-navorsbare gelowig vereer moet word nie?

GOETHE SE BERIG: Nadat Goethe die rede vir sy bestaande afkeer teenoor Schiller uiteengeset het, vervolg hy:

„Schiller zog nach Jena, wo ich ihn ebenfalls nicht sah. Zu gleicher Zeit hatte Batsch durch unglaubliche Regsamkeit eine Naturforschende Gesellschaft in Taetigkeit gesetzt, auf schoene Sammlungen, auf bedeutenden Apparat gegruendet. Ihren periodischen Sitzungen wohnte ich gewoehnlich bei; einstmals fand ich Schiller daselbst, wir gingen zufaellig beide zugleich heraus, ein Gespraech knuepfte sich an, er schien an dem Vorgetragenen teilzunehmen, bemerkte aber sehr verstaendig und einsichtig und mir sehr willkommen, wie eine so zerstueckelte Art, die Natur zu behandeln, den Laien, der sich gern darauf einliesse, keineswegs anmuten koenne.

Ich erwiderte darauf: dass sie den Eingeweihten selbst vielleicht unheimlich bleibe, und dass es doch wohl noch eine andere Weise geben koenne, die Natur nicht gesondert und vereinzelt vorzunehmen, sondern sie wirkend und lebendig, aus dem Ganzen in die Teile strebend darzustellen. Er wuenschte hierueber aufgeklaert zu sein, verbarg aber seine Zweifel nicht; er konnte nicht eingestehen, dass ein solches, wie ich behauptete, schon aus der Erfahrung hervorgehe.

Wir gelangten zu seinem Hause, das Gespraech lockte mich hinein; da trug ich die Metamorphose der Pflanzen lebhaft vor und liess, mit manchen charakteristischen Federstrichen, eine symbolische Pflanze vor seinen Augen entstehen. Er vernahm und schaute das alles mit grosser Teilnahme, mit entschiederer Fassungskraft; als ich aber geendet, schuettelte er den Kopf und sagte: Das ist keine Erfahrung, das ist eine Idee. Ich stutzte, verdriesslich einigermassen: denn der Punkt der uns trennte, war dadurch aufs strengste bezeichnet. Die Behauptung aus „Anmut und Wuerde" fiel mir wieder ein, der alte Groll wollte sich regen, ich nahm mich aber zusammen und versetzte: Das kann mir sehr lieb sein dass ich Ideen habe, ohne es zu wissen, und sie sogar mit Augen sehe.

Schiller . . . . erwiderte darauf als ein gebildeter Kantianer; und als aus meinem hartnaeckigen Realismus mancher Anlass zu lebhaftem Widerspruch entstand, so ward viel gekaempft und dann Stillstand gemacht: keiner von beiden konnte sich fuer den Sieger halten, beide hielten sich fuer unueberwindlich. Saetze wie folgender machten mich ganz ungluecklich: „Wie kann jemals Erfahrung gegeben werden, die einer Idee angemessen sein sollte? „Denn darin besteht eben das Eigentuemliche der letzteren, dass ihr niemals eine Erfahrung kongruieren koenne." Wenn er das fuer eine Idee hielt, was ich als Erfahrung aussprach, so musste doch zwischen beiden irgend etwas Vermittelndes, Bezuegliches obwalten! Der erste Schritt war jedoch getan. Schillers Anziehungskraft war gross, er hielt alle fest, die sich ihm naeherten . . . und so besiegelten wir, durch den groessten, vielleicht nie ganz zu schlichtenden Wettkampf zwischen Objekt und Subjekt, einen Bund, der ununterbrochen gedauert und fuer uns und andere manches Gute gewirkt hat. (Bls. 390 v.)

# Horatius oor Taalontwikkeling

T. J. HAARHOFF

DAAR bestaan 'n populêre idee dat Latyn 'n taal is wat ystervastheid en onrekbaarheid verpersoonlik; dat die klassieke begrip van taal onveranderlikheid is; en dat die letterkundige wêreld van die Romeine gewemel het van reëls wat op meganiese wyse toegepas is.

Hierdie wanbegrippe kom tot ons uit die yskas van die skoolvos, uit die ongelukkige feit dat die lewe van die antieke tale verstar is deur die grammatika-boek. Selfs Grillparzer kon sê dat hy hom nie kon indink hoe iemand tot sy geliefde in Latyn kon praat nie; terwyl ons die spontaanste liefdesgedigte in die wêreld het in die gloeiende uitinge van Catullus.

As ons die saak met verbeelding verstaan, sal ons al die kleurvolheid en dramatiek van moderne Italië in Latyn terugvind en ook in die begrip van taalontwikkeling sal ons beweeglikheid vind. Ons is alte geneig om ons aandag op een stukkie van die Romeinse geskiedenis te vestig en daaruit veralgemenings te maak. Die Latynse taal het baie stadiums deurgemaak en aan die einde van sy geskiedenis het dit dieselfde verskynsels vertoon by die oorgang tot die Romaanse tale as wat Hollands getoon het toe dit in Afrikaans oorgegaan het.

Selfs in die tydperk wat die meeste spore toon van 'n begeerte om te standardiseer — die tyd van Augustus — vind ons dat Horatius in sy werk oor taal en letterkunde 'n volkome moderne begrip van die organiese aard van die taalwese verkondig. As die taalkundiges en onderwysmanne van die laaste geslag in ons land maar op Horatius se standpunt gestaan het, sou ons baie van die onnosele argumente teen die erkenning van Afrikaans as geskrewe taal bespaar gebly het.

„Net soos bosse hulle blare verander," skrywe hy, „met elke verbygaande jaar, so moet die eers-gevormde woorde die eerste verval; die ouere geslag verdwyn en nuutgebore woorde, soos jongelinge, groei en word voorspoedig. Die dood lê beslag op ons en al ons werke . . . ons werke

moet vergaan en nog veel minder kan die glorie en bekoorlikheid van woorde onverminderd aangaan. Menige woord, reeds lank in onbruik, sal herlewe; baie wat nou hoog vereer word" (soos byvoorbeeld „hael-wit" en „yl-blou" en „nors-alleen") „sal dof word as die Gewoonte dit wil hê, *die Gewoonte in wie se mag is die oordeel, die norm en standaard van 'n taal."*

Die taal groei met die groeiende samelewing en daar is geen abstrakte grammatika wat vir ewig sy vorme vasstel nie; ook is daar geen letterkundige norm wat dit vir goed aan bande kan lê nie; dit is wat Horatius hier beweer.

En dan sê hy iets wat van toepassing is op ons verhouding teenoor Nederlands. Die digter, Lucretius, het gekla oor die gebrek aan tegniese terme in Latyn. Hy sê sulke woorde kan oorgeneem word uit die oorseese taal „parce detorta." Hierdie woorde verstaan ek as „enigsins gewysig" deur die vaderlandse uitgang aan hulle te gee. Hulle moet nie sonder meer oorgeneem word nie, maar die Romeinse stempel moet op hulle afgedruk word. So is dit ook met ons Nederlandse terme.

Horatius sê ook dat nuwe omstandighede nuwe woorde regverdig: iets wat ons al dikwels in Afrikaans beleef het.

So vind ons nog in die antieke wêreld, wat beide in Grieks en in Latyn 'n analogie aanbied vir die ontwikkeling van Afrikaans, 'n aanknopingspunt vir ons hedendaagse besprekings.



## Toon van den Heever

### AAN LAURA LAUREATA

(Nege jaar oud en in volle „Wild West"-mondering)

*Diana had 'n byl en boog,*
*Minerva had 'n uil*
*En Venus weer was lep van oog,*
*Dit kom van knikkies ruil!*
*Godinne van vandag die spog*
*Met kieries van die kolwers,*
*Maar jy versmaai mos sulke bog*
*En stap met twee rewolwers!*
*Daarom sal ek van Laura sing,*
*Sal ek aan Laura hulde bring,*
*Aan Laura Laureata!*



## W. Hessels

### KUNSTENAARS

*Die naar het onbereikbare verlangden*
*gekerkerd in de wanden van hun leven,*
*Zij hebben hun smart in marmer gedreven*
*of in kleuren op het doek doen branden.*

*Hun aards bestaan vereenzaamd door 't verachten*
*der menigte is zonder spoor vergaan,*
*maar door de eeuwen zullen blijven staan*
*hun droom versteend, en hun verstarde klachten.*

*Dit zal hun wraak zijn: onvervuld gebleven*
*zullen hun dromen nog het donker tarten*
*en als zij dood zijn, zal in and're harten*
*hún Hart herleven.*

## HET HUIS ONDER DE EIKEN

(Vir Prof. en Mevr. G. D.)

*Hoe goed is't hier te zijn tussen de eiken*
*waar in de blaren 't blauw gevangen is,*
*en waar de wind die aldoor om mij is,*
*een oud gevoel in mij doet zwellen, wijken.*

*Een oud gevoel waar ook de reuk van 't water*
*onder de koele wilgen deel aan heeft,*
*en ook het gras dat in de wind zach beeft,*
*en zon, die teder stoeit met warme schaduw.*

*Was 'k u vergeten, warm hart van het leven?*
*Een donker huis met eiken in het rond,*
*waar de eikels ploffen op den harden grond,*
*heeft m'uw geheim een droom lang weergegeven*

## HET PARK

*O wild onstuimig leven*
*tussen de strenge regelmaat der stad!*
*De wind verwekt een geheimzinnig beven*
*in u van bloeddoorlopen blaren,*
*en op een herfstdag danst het langs uw dreven*
*wanneer de vege blaren het begeven*
*en allen dronken komen neergevaren*
*tot een verpurperd pad.*

*Hier is de hemel en hier is de aarde,*
*hier gaan gelieven in een bloemengaarde,*
*hier hebben kinderen hun roverswoud;*
*hier zingt het uit een donk're nis*
*van wilde lijsters als het schemergoud*
*des avonds in uw takken is*
*en in een vijver staat de eerste ster.*

*O wonderlijk vertrouwd en stil,*
*Overgegeven, in een laatste getril*
*van stelen en verduisterende kronen*
*wordt alles . . .*
*De vijverspiegel tilt een enkle zwaan;*
*over de zwarte toppen van de bomen*
*buigt zich het donkere Japanse blauw*
*en in een inham drijft dichtbij te dromen*
*de zuiverwitte gondel van de maan.*

*Een feestelijke glans illumineert*
*de donkre rand, muziek waait aan in vleugen,*
*dan neemt de duisternis u wel voorgoed;*

*o stil en trillend in uzelf gekeerd,*
*ademend op de lange zachte teugen*
*die de nacht wind in uw donker doet . . .*



# Balthazar Verhagen

## TWEEDE STASIMON UIT SOPHOKLES' „ANTIGONE"

*Wel-gelukkig, wier leven het kwaad niet geproefd heeft,*
*Want wien de goden het huis doorschokken, ontbreekt*
*Niets van het onheil, dat sluipt over vele geslachten.*
*Zooals de golfslag der zee —*
*Als haar duistere diepte*
*Steigert tegen aanrukkende Thrakische winden —*
*Opwentelt van onder*
*Het zwarte zand;*
*Dreunend schallen de rotskusten, door de waat'ren geslagen.*

*Van oudsher zie ik in 't Labdakidische huis*
*Onheil storten op 't onheil van wie zijn gestorven.*
*Geen geslacht bevrijdt een geslacht, hen verplettert*
*Een god, en er is geen verlossing.*
*Nu toch over het laaste*
*Spruitsel gloorde het licht in Oidipous' woning,*
*En weder oogsten haar*
*Der doodengoden*
*Bloedige zwaard, der rede verdwazing en waanzin van 't brein.*

*Uwe macht, o Zeus, welke over-*
*moed der menschen kan die weerhouden?*
*Die geen alles ontbindende slaap kan bedwingen,*
*Noch de onvermoeibare maanden*
*Der goden. Want eeuwig jong bezit gij de macht*
*In den schoonstralenden*
*Glans van de' Olympos.*
*In de toekomst en voor eeuwig,*
*Als voorheen, blijft voortbestaan*
*Deze wet: Geen heil bereikt*
*Het leven der menschen zonder veelvuldigen rampspoed.*

*Want de wijd-omdolende hoop is*
*Wel voor vele menschen een winste,*
*Velen echter bedrog voor lichtzinnig verlangen.*
*Den blinde besluipt zij,*

*Tot hij aan 't schroeiende vuur de voeten zich brandt.*
*Want met wijsheid is het be-*
*roemde woord eens gesproken:*
*Het ergste verschijnt als het beste*
*Den geest, dien een god*
*Naar den ondergang heenleidt:*
*Korten tijd blijft hij dan buiten den rampspoed.*

## DERDE STASIMON UIT EURIPIDES' „BACCHANTEN"

(Fragment)

*Moeizaam nadert maar allenteen*
*Zeker der goden macht,*
*Vonnist onder de menschen wie*
*'t Ydele waanverstand*
*Huldigt, maar wat der goden is*
*Niet vereert in zijn zinneloos weten.*
*Want zij verbergen, kundig in list,*
*Langen tijd hunnen voet, waar zij*
*Jagen een goddeloos man. Niet*
*Moet men sterker dan 't gods-gebod*
*Willen zijn, of daarover zinnen.*

*Wel-gelukkig, wie aan der zee*
*Branding ontkwam en de kust heeft bereikt.*
*Wel-gelukkig, wie nood overwon.*
*Duizend verwachtingen staan gereed*
*Voor de duizenden. Somtijds nu*
*Eindigen zij in schoon geluk*
*Voor den mensch, soms vervliegen zij.*
*Wien bij den dag het leven gelukt,*
*Prijs ik gelukkig alleen!*



## *C. M. van den Heever*

### TEEN DIE BULT

*Jacob Hermanus lê begrawe teen die bult*
*waar rooi stowwe in die middag dwaal;*
*hy is oorlede aan die griep en talle van sy rekeninge*
*is tot vandag nog nie betaal.*
*Almal wat by die doodsbed was, vertel hoe hy geworstel het*
*en tot die laaste oor sy plaas moes praat;*
*toe het hulle hom na die buitekamer uitgedra*
*en almal het hom bang en gou verlaat.*
*By die begrafnis het sy vrou tot driemaal flou geword*
*en bewende 'n bietjie grond oor hom laat val,*
*Na sewe maande is sy weer getroud; soms dink sy nog aan hom,*
*aan al sy grappe; mens is tog mal!*
*Die plaas se nuwe eienaar is elke dag nog spyt*
*dat hulle die graf juis teen dié bult moes maak,*
*die rooigrond deug vir mielies en pampoene groei daar goed,*
*dit is 'n skade dat hy dit nie nou kan braak.*
*Soms loop familie op 'n Sondagmiddag na die bult*
*en so terloops gaan kyk hulle na die steen,*
*dan sien hulle hoe 'n meerkat daar gegrawe het*
*en hulle kyk dan na die lug of dit gaan reën.*
*En as hulle weg is, kom sit 'n janfiskaal*
*stert-wippend op die vuilgewaaide kruis,*
*en oor Jacob Hermanus, ses voet diep,*
*bly rooi die stowwe dwaal.*

### DIE SLAGTER

*Hy is 'n slagter en reëlmatig val*
*sy byl al kappend op die harde blok;*
*vuil is sy baard, sy oë flets en stom,*
*en in sy hande ruk die ouderdom.*

*Maar as die smerige deur gegrendel word*
*en hy die skraal profytjie langsaam tel,*
*dan dink hy aan sy vrou se vroeë dood:*
*jare wat nou bitter na sy lippe wel.*

*En moeg gaan hy weer na die ou kantien;*
*soos elke middag drink hy; langsaam rys*
*uit sy verwarde gees en donker jare*
*'n vrou en sy verlore paradys.*

## DIE LEED

*Dit was maar vir 'n oomblik dat die aarde*
*gespring het uit die chaos en die tyd*
*en niemand kon ooit sê van watter waarde*
*die pyn en angste was — dié bitter stryd.*
*Het in die groot tragedie 'n god gesterwe*
*met 'n gebroke skreeu die eeue deur?*
*Al wat ons weet, is dat die siel moes erwe*
*die heugenis aan harmonie verbeur.*

*Maar soms ontwaak 'n slaper in die nag*
*en sien die vlermuis van die skaduus hang*
*voor oë wat die droom gesien het, bang*
*dat dit sal wegwaai in die wye dag;*
*maar in hom bly verskrikking en die kreet*
*van sy gestorwe god, vol wêreldleed.*

# *I. D. du Plessis*

## GEBED VAN DIE BOSE

*Laat die demone van die nag*
*Méndes gehoorsaam en met vlermuis-vlerke*
*Op uit die diepste kringe van die hel*
*Na hierdie godverlate altaar peil.*
*Laat al die vorste van die duisternis*
*Vergader om my vloekgebed te hoor.*
*Strooi nastergal en dolkruid oor die rotse*
*Rooi met die dowwe glim van kinderbloed.*
*Die Brood is vir die Swart Mis voorberei,*
*Die lug vol hekse wat die Bok aanbid,*
*Die Hoëpriester van die Hel wat reeds*
*Sy horings oor die onheilige altaar swaai:*

*Gee my die mag om die goeie*
*So te oorrompel dat hy beswyk.*
*Gee my die mag om die hoë, die reine*
*Se vlag tot in die modder te stryk.*
*Gee my die mag wat verdelg op 'n afstand,*
*Wat die sterkste se lede verlam en verwring,*
*Wat die haat laat seëvier oor die liefde,*
*Laat dit deur murg en senuwees dring.*
*Vors van die Afgrond,*
*Skild teen die Lig,*
*Heer van die Bose,*
*Hoor my!*
*Gee my die mag wat verskeur en verniel*
*In ruil vir my siel.*



# S. Ign. Mocke

## KEURSPEL UIT „SALOME"

"Thought is a garment, and the soul's a bride
that cannot in that trash and tinsel hide."

W. B. Yeats.

*Soet was die dankbare hande*
*wat my liefde geneem het soos brood,*
*sonder angs, sonder twyfel of skande*
*of die ou, bitter vrees vir die dood.*
*Want die lyf was die loutere lewe*
*van een ligte, verruklike uur,*
*met geen smaad om te bieg of vergewe*
*en geen hoop dat die stonde sou duur.*
*Maar die siel was die dierbare, wrede*
*aanhanklikheid, en die berou*
*en die eensame nag se onvrede*
*oor 'n vèr, onvergete ontrou.*
*En die siel was die angs vir die lewe*
*en die ou, bitter vrees vir die dood,*
*en die haat, wat nooit vergeet of vergewe*
*wie sy liefde verwerp of verstoot.*

II

*My haat is nie begryplik nie, vir hulle wat nie weet*
*dat siel geen deel kan wees van hulle warse deugde;*
*dat sy bestaan het in die vér voortyd, deur hul kroniek*
*[vergeet,*
*toe sy enkel was die lyf se wilde angs, enkel sy vreugde.*
*Toe was daar nie die woorde waarmee hulle God beskryf*
*tot hulle meerderheid oor Hom bevestig is,*
*en hulle alle angs uit hulle bloed verdryf*
*en nie meer sidder voor Sy geheimenis;*
*en dit oorwin wat nou nog hul verstand bespot:*
*die nag se ou vreemdheid wat nog hul harte vul met skrik,*
*die sterre waarin hulle wil peil hul aardse lot,*
*die twyfel wie oor hul beskik.*

*Want siel is nie die sekerheid wat hulle wysheid noem*
*om helder in die duisternis te sien,*
*en nie die dwaas gewete waarmee hul dié verdoem*
*wat net die afgod van die drifte dien.*
*Maar ek sal jou heenlei van hulle, en ons sal siel vind*
*waar sy naak in die gedagtelose donker staan,*
*onder die sterre van die voortyd, waar die wind,*
*haar stem is wat die hart verstaan.*



## Rud. P. Visser

### DIE GROOT GEWELD

*Rondom die toue wat die kryt omspan,*
*waarbinne reuse worstel, tier die skaar:*
*skel juigend en met wilde handgebaar*
*smelt tot 'n massa-eenheid vrou en man.*

*Geweldig in die kryt die worsteling,*
*geweldiger die krag van die gejuig:*
*ek sien die spiere span, en voel hoe suig*
*ek weg, verdwyn ek as 'n enkeling!*

*Skuimbekkend tier die mensheid om die kryt*
*waarin die grotes van die aarde stry:*
*die stemme smoor die donder van die stryd*
*en dreun al verder soos 'n swaar gety.*

*Ek spartel om myself te wees, maar smelt*
*oplaas weg in die stroom van die geweld.*



**PROSA.**

# Allersiele in Wene

J. F. W. GROSSKOPF

DIE Europese herfs kan — baie meer as ons eie — so 'n weemoedige soete, maar dan ook weer 'n dromerige stemming van liefkosing by jou wek. So het dit veral aan my bewus geword toe ek op 'n Oktobermiddag as student nuut in Wene aangekom het.

Sowat twee jaar het ek toe al in Duitsland studeer; en wat ek daar gehoor en gelees het, het my hart laat verlang om dié lieflike stad goed te leer ken. Vandag nog voel ek dat van die ou kultuurstede van Europa daar nie een is wat in die laaste twee eeue áltans, aan die hedendaagse mensdom soveel verfynde beskawing en lewenskuns geleer, en soveel skoonheidsvreugde geskenk het nie, vernaamlik deur die musiek; en wat van sy heilige vuur ook aan die hele Suidoos-Europa uitgedeel het. Net Parys sou moontlik aan Wene sy hoë roem kan betwis.

Al dié geseënde, herrinneringryke stede aan wie die aristokratiese boumeesters van die sewentiende en die agtiende eeu hulle eintlike aangesig gegee het, bekoor ons die sterkste en diepste op sulke sonnige of lig dynserige najaarsdae wanneer die bome almal in die laaste vurige kleureprag van hulle herfslower die winterdood trotseer. Amsterdam nie minder as Wene nie. Maar terwyl 'n ernstiger silwergrys aan Amsterdam sy karakter gee, is dit asof 'n onbesorgder goudstof neersif oor Wene in Oktobermaand.

My eerste nag daar, het ek naby die *Nordbahnhof* huisvesting gekry in 'n herberg wat vir 'n studentebeurs geskik was. Vroeg die anderdagmôre het ek toe op die steeds vervelige taak van kamer-soek uitgegaan — lastig veral as jy 'n stad glad nie ken nie. In die Josephstadt het ek na die middag op 'n stille pleintjie uitgekom. In die middel was daar 'n plantsoentjie waar tussen sombere swartgroen taxusboompies 'n veelkleurige akker van herfs-chrysanthe die koele nagte nog vermaak het. Dáár het ek toe begeer om 'n studentekamer te vind met uitsig na die sonnige suidesy.

Toe ek die vensters aan die geskikte kant opneem, toe was daar net ene, in die derde verdieping, wat die bordjie met ,,Kamer te huur," vertoon het. Haastig klim ek toe die drie trappe op om dié kamer nog vir my te probeer bespreek. Maar ek was te laat. 'n Moederlike ou *Wirtin*, wat my dadelik geval het, moes vir my sê dat sy dit 'n halfuur gelede al verhuur het en dat sy ongelukkig vergeet het om die uithangbordjie dadelik weg te neem. Ek vertel haar toe waarom ek so graag juis daar 'n kamer wou hê. Sy kon my teleurstelling sien; en toe sê sy vriendelik: ,,Probeer net hier bo. Die jong vroutjie daar dink aan verhuur, maar sy is bietjie bang vir studente. Sê vir haar, Frau Nemetschek het u gestuur. Dis 'n stil en fatsoenlike paartjie, met 'n fraai klein dogtertjie. Haar man is 'n Hongaar; hy werk by 'n bank; maar sy is 'n egte *Wienerin*."

So het ek een trap hoër opgeklim, en aan die bel getrek. 'n Aanvallige vroutjie met bruin oë en sagte, beskaafde maniere het oopgemaak. Agter haar rokke het 'n dogtertjie van sowat twee jaar vraend uitgeloer na my. Ek spreek my wens toe uit. Half-verleë draai die moeder eers na die kind: ,,Hannerl, jou nuuskierige klein agie, moet jy ook altyd daarby wees?" En toe antwoord sy aan my dat haar man weg is. Hy sou môre-aand eers terugkom. Sy wil nie graag sonder hom besluit nie, al het hulle feitlik ooreengekom om die voorste vertrek, wat hulle byna nie gebruik nie, maar te verhuur.

Toe pleit ek weer om dit aan my te verhuur. Ek kon merk hoe sy byna met spanning na my stem luister. ,,Meneer is nie van hier nie? Ook nie uit die *Reich* nie?" vra sy.

In daardie jare, kort nog na die verlore vryheidsoorlog van die twee Boere-republieke, was ek gewoond om dié vraag 'n bietjie trots te beantwoord: ,,Nee, ek kom uit Suid-Afrika. Ek is 'n Boer." En oor die hele vasteland van Europa sou dit destyds 'n vriendelike aanbeveling wees.

Ek was dus eintlik verwonderd dat die vroutjie my amper verslae aankyk, en na 'n paar oomblikke eers sag herhaal: *,,Ein Bure!"* Maar toe nooi sy my binne om na die kamer te kyk; en sonder verdere besware het sy ingewillig om dit aan my te verhuur, selfs dat ek dieselfde aand al kon intrek. Sy sê toe: ,,U is seker *evangelisch?*[1]

1) *Protestants.*

Ons is ook *evangelisch;* ek het oorgegaan na my man se kerk; hy is 'n Hongaarse Kalvinis." En toe ek voorlopig afskeid neem, was dit vir my eienaardig dat sy vra: „Is u ook medikus?" want oor my studie het ek niks gesê nie.

Met klein Hannerl het ek gou maats gemaak. Sy het my laat dink aan my eie klein sustertjie, 'n laat agternakomertjie, wat omtrent net so oud was toe ek die huis verlaat het. Met een van my kyktogte deur die stad het ek op die *Naschmarkt* appels en 'n kardoesie soetkoekies gekoop en af en toe daarvan aan die dogtertjie gegee. Die moeder was altyd stil en beleef, maar sy was minder geselserig as die plesierige Weense mense oor die algemeen is.

Na haar man se terugkeer het sy hom aan my kom voorstel. Hy was lank en sterk, ernstig en bedagsaam; glad anders as wat my voorstelling van die Hongare altyd was. Eerder kon hy, as hy nie die kort baardjies langs sy ore gedra het nie, 'n egte Afrikanerboer uit die Karoo gewees het. Vir my gehoor het hy die tipiese Oostenrykse Duits gepraat. Hulle het vir my vertel dat hy lank by die keiserlike lyfwag in die *Hofburg* gedien het. Die manskappe daar het almal onderoffisiersrang beklee, en as hulle die diens verlaat, altyd aanstelling gevind in verskillende poste van vertroue. Hyself was koerier by 'n groot bank. Ek kon sien dat hy baie goed en lief was vir sy vrou.

My inskrywing by die universiteit wou ek so spoedig moontlik klaar kry; maar toe ek taamlik vroeg een môre daar aankom, toe staan daar al 'n dik trop mense. Eindelik kry ek my beurt by 'n norse beampte. Maar onderwyl hy my papiere deurkyk, toe weer, word die gesig vriendeliker en belangstellender. „Studente uit Suid-Afrika kry ons hier nie dikwels nie. En wrintig, nou is u die tweede vanmôre!"

Ek luister met spanning, want ek het vas geglo dat ek die enigste Afrikaner in Wene sou wees. En in die vreemde stel jy selfs 'n landgenoot op prys wat jy anders nie juis as vriend sou uitsoek nie. Ek praat dus mooi: „Ag, sou dit moontlik wees om sy naam te kan kry, en sy adres in Wene?" En werklik, die beampte laat die gedrang van ongeduldiges staan om te gaan kyk of hy die papiere kan opspoor. Na tien minute kom hy met 'n glimlag terug: „Ek

het dit gelukkig in die hande gekry . . . Merwe, Von der Merwe Paul; dit is die naam."

Paul van der Merwe! Ek het gedog hy sit nog maar altyd in Leiden. Ons was koshuismaats op Stellenbosch gewees; nogal taamlik goeie maats. Dus het ek hom so gou as moontlik opgesoek. Dit is veel interessanter om met 'n medestudent uit jou eie land ontdekkingstogte in Wene en sy omgewing te maak as alleen.

Paul was veral geïnteresseerd in die wysbegeerte en die volkekunde. Wene se ryke versamelings, ook die aanwesigheid van navorsers wat byvoorbeeld die Suid-Afrikaanse Boesmans bestudeer het, het hom na Wene getrek. Maar ek glo tog dit was eintlik die Weense musieklewe wat hom gedurende die winterhalfjaar soheentoe gelok het; want hy was 'n groot liefhebber van die musiek. Ek weer het in Duitsland, meer by toeval, onder die invloed van 'n besielende kunshistorikus gekom, en so het ek die leiding geneem na Wene se pragtige musea en boumonumente; na die Liechtensteingalerie, na Schönbrunn en die Stephansdom.

Hierdie domkerk het ons verskeie kere ook terwille van die musiek besoek. Terwyl Paul die katolieke kerkmusiek bewonder het, het hy met nukkerige protestantse stoerheid altyd weer sy afkeuring uitgespreek oor die wierooklug en die „afgodery" van brandende waskerse voor die heilige beelde in die sykapelletjies van die katedraal.

Vir my was dié waskerse eerder iets aandoenliks; om te sien hoe die mense daar hoop en troos uit geput het. So het Paul en ek op allerlei manier mekaar glad nie sleg aangevul nie. Ek is hom vandag nog dankbaar vir die bietjie agting en verstand van goeie musiek, ook van die teater, wat hy my ingeprent het.

Nog voor die einde van Oktober het 'n taamlik onplesierige verkoue my gepak. Ek het dit meer net as lastig beskou; maar my hospita was so oordrewe angstig en so moederlik besorg . . . „Julle mense uit die warme suide moet baie versigtig wees!" . . . dat sy my, taamlik wederstrewig, gedwing het om twee dae in die kamer te bly. Sy wou my eintlik in die bed gehou het, maar daar het ek my vierkantig teen verset.

Klein Hannerl het altyd agter haar moeder aan getrippel as dié my kamer aan kant maak, of my kos vir my bring.

Toe ek die eerste dag as gedwonge pasiënt daar sit en lees, roep ek vir die grap op Afrikaans na die kind: „Hannatjie! Kom na my toe, Hannatjie!" Ek kon dit nie verstaan waarom haar moeder daaroor so geskrik het nie. Sy het bleek geword, amper haar stoffer laat val; sy kyk my nog ontsteld aan en sê toe byna kortaf: „Nee! Dit moet u nie sê nie. Dié naam nie!" En toe kry sy weer vat op haarself; verleë en pleitend kyk sy my aan: „Dit was so onverwags. Ek sal dit vir Meneer 'n ander dag verklaar."

Maar dieselfde agtermiddag nog, toe sy vir my 'n warm koppie koffie gebring het, gaan sy langs die klerekas staan, amper asof sy daar steun soek, en begin toe skielik: „Ek sal dit vir Meneer nou sommer verduidelik. Dit is die beste. Ek glo ek ken u al. U het mos 'n goeie hart; u verstaan 'n ander mens; en u sal nie daaroor praat nie."

As ek vandag, ná meer as 'n derde van 'n eeu, tog daarvan skrywe, dan is daar seker geen kwaad in nie. Ek noem mos ook geen name nie.

Sy vertel my toe dat sy 'n paar jaar tevore in 'n klein kunshandel verkoopster was. „Dit was nie een van daardie beroemdes, soos Artaria op die *Kohlmarkt* nie. Sommer so 'n klein, burgerlike winkeltjie, waar ons ook skryfpapier en heilige beeldjies en poskaartjies verkoop het! - Maar vir die armeres het ons tog skoonheid gegee; u weet mos, hier en in Duitsland kry jy vir min geld al goeie gekleurde reproduksies van die groot kunswerke." En toe wys sy aan die muur na die geraamde kleurafdruk van Böcklin se „Toteninsel," wat destyds groot opgang gemaak het: In diepe, plegtige kleure 'n rotseilandjie met 'n sipresboom of twee, en daarvoor 'n skuitjie wat 'n doodkis aanbring. „Dié het hy by my kom koop. Toe hy al op sterwe was, het hy dit aan my gegee."

Ek kyk haar vraend aan. „Ag, verstaan u nie?" sê sy; „hy was 'n landgenoot van u; ook 'n medikus; heelwat ouer as die meeste studente. Hy was mos al boer gewees, en getroud, en wewenaar. Daarna het hy saam geveg teen Engeland; en toe het goeie vriende hom gehelp om die nodige eksamen te doen om te kan studeer."

Toe ek huiwerig sy naam vra, het sy 'n naam genoem wat vir my glad onbekend was. Die rede sal later duidelik

word; want daardie dae het ons gewoonlik geweet van ander Afrikanerstudente oorsee.

Gejaag gaan sy toe voort: „Toe u vanmôre in u taal my dogtertjie geroep het, toe . . . toe het dit soos 'n doring deur my hart gegaan. Al die ou herinnerings weer gewek. Want as ek hom baie gelukkig gemaak het, dan het hy my só genoem. My naam is mos ook Hannerl. ‚Hannakie' het hy dan vir my gesê; so sag, so dankbaar. U moet dit nie weer voor my sê nie. Of nee; nou kan u maar as u wil. Dit was vanmôre net so onverwags."

Sy gaan toe sit, rustiger; en met roerende eenvoud en openhartigheid het sy die volgende geskiedenis aan my toevertrou.

* * *

Hy het af en toe in haar winkeltjie gekom; hy het papier, diktaatboekies, prentposkaarte gekoop. Sy Duits was nog maar baie krom, en dan het sy hom reggehelp en voorgesê. Op dié wyse het sy met bewondering te wete gekom dat hy as rebel aan die Boerekant geveg het. Daarvóór al het sy rustige manlikheid („so anders as ons Weense studentjies") 'n groot indruk op haar gemaak. Een dag het hy 'n kleur-reproduksie kom soek — om sy kamer op te vrolik. Maar al die „vrolike" prente wat sy uit haar mappe uitgesoek het, kon hom nie bevredig nie. So het hulle oor skilderye beginne gesels. Dié dag het hy nog niks gekies nie, maar hy het haar omgepraat om die volgende Sondagnamiddag saam te gaan kyk na een van die groot Weense skilderyversamelings, wat sy taamlik goed geken het.

Met 'n glimlaggie vertel sy aan my: „'n Paar dae later het hy die ‚Eiland van die Dooies' kom koop . . . en dit om sy kamer op te vrolik. Maar 'n pragtige skildery is dit darem!" En toe kyk sy my aarselend aan.

„Ag, u sal dit verstaan! Ons het van toe af baie saam uitgegaan. Ons het Nussdorf en die Kahlenberg besoek, en al die mooi plekkies rondom Wien. Hy was so anders as ons jong meneertjies. Ek wis mos dat hulle my mooi gevind het; en baie wou graag met my ‚*eine Liebelei anbändln.*' Hy het nooit so iets probeer nie; partykeer het ek, soos 'n nooientjie maar doen, eintlik gewonder of ek vir hom dan glad nie verleidelik was nie. Of was die Boere so koel van

hart? Later het ek geweet dat hy jonk getrou het, en binne twaalf maande al wewenaar was; en dan het ek gewonder of hy haar nie kon vergeet nie.

„Nee, Meneer! Dit was van selfbeheersing; en dit was agting vir my! En toe het my hart so innig teer en jammerhartig gevoel.

Dit was 'n benoude, drukkende agtermiddag; ons het tussen wingerde en bosse daar buite gewandel. Ongemerk het 'n swart onweerswolk bo ons koppe saamgepak. Meteens slaan daar met 'n geweldige donderklap 'n skielike blits dig by ons neer; en lamgeskrik soek ek skuiling in sy arms. Hy moes my vashou; en daar, toe ek weer tot bedaring kom, toe kon ek voel hoe dié sterk man sidder — en tog vir hom inhou. Ek kon dit voel; ek kon dit sien in sy oë, hoe swaar hy kry. Toe het ek my gesig opgehou na hom. Ek fluister: ,Kus my, Franz!' Dit was die eerste keer dat ek hom op sy naam genoem het; en ons doen dit so maklik in Wene.

„Ons het papnat gereen. Toe ons die aand by my kamer kom, het ek sy hand gevat en hom saam ingelei. Ek het gevoel ek behoort hom 'n bietjie liefde, 'n bietjie vreugde te skenk. Dink u, Meneer, dit was sleg van my? Ek het so innig medelye gehad met hom. Hy was altyd so ernstig; hy was so eensaam. Dink u dit was sleg?" En sy begin te snik.

Toe staan ek op, en ek druk haar hand: „Frau Hannerl, dit was 'n dierbare daad! Ek bedank u vir die liefde wat u aan 'n eensame landgenoot van my geskenk het." Vandag nog glo ek dat wat ek daar gesê het, reg was.

Verleë gaan ek toe weer op my stoel sit, en dankbaar glimlag sy tussen haar trane deur na my. „Ja, Meneer, ek weet dit dat ek 'n bietjie sonskyn gebring het in die laaste weke van sy lewe, al het ons dit toe albei nie geweet nie. Maar hy — ek het u mos gesê hoe streng van opvatting hy was — hy het gereken dat hy moet trou met my. Ek wou nie. Ek was mos te eenvoudig om eendag in sy eie land as 'n doktersvrou naas hom te staan. Ek het vir hom gesê hy hoef hom nie te kwel nie; ons werkende meisies van Wene neem soiets nie so tragies op nie: ,Wees tevrede, *Schatzerl*, dat ek jou so lief het. Bekommer jou oor niks verder nie!' God weet, dit het my hart byna gebreek om

dit te sê. Maar ek het hom te lief gehad om 'n las vir hom te word.

„Meneer, ek het mos aan niemand kwaad gedoen nie. Ek het my man toe nog nie eers geken nie. En vandag kan hy op my geruster staat maak as die meeste mans op hulle vrouens. Hy is ook so sterk, so deeglik, so goed. En hy is ook protestants."

Sy bly toe stil en ingedagte sit; en toe vra ek haar beskeie om klaar te vertel. „Daar is nie meer veel nie; hy het dubbele longontsteking gekry. Hy was ook onverskillig; net soos u. Uit die hospitaal het hy 'n boodskap laat stuur. Ek het hom nog eenmaal gesien; hy het geweet wat voorlê. Hy het my so lief en innig bedank vir alles, en toe het hy my 'n briefie saamgegee aan sy *Wirtin*, dat sy my moet toelaat om 'n paar dinge vir my uit te soek as aandenking. Ek het die ‚Toteninsel' daar gekies, en sy Hollandse Bybel, en 'n klein kissie uit Suid-Afrikaanse hout, waarin sy moeder haar huismiddeltjies bewaar het en hy sy briewe en geskrifte. Al die papiere is nog daarin. Ek kan dit mos nie lees nie. Môre-oggend sal ek dit vir u bring dat u nog 'n dag soet in die kamer kan bly."

* * *

Die lees van die papiere in daardie kissie (wat ek as sederhout uit die Sederberge geëien het, en wat nog na die ou Boere-kruie geruik het), het my nie 'n dag besig gehou nie; maar wel my eie gedagtes. Hier was menslike dokumente, tergend onvolledig en onsamehangend, oor 'n merkwaardige onbekende Boereseun. As ek die talent had, sou ek 'n roman oor hom kan skrywe. Nou sal dit net 'n kort, droë berig wees, soos ek dit uit briefies van twee belangstellende vriende en uit 'n paar outobiografiese aantekeninkies kon saamvoeg.

Sy voorname was Frans Ignatius, hulle woonplaas êrens in die noordwestelike Kaapkolonie. Waarskynlik het hy sy vader jonk verloor; daar was nergens melding van broers of susters nie. Maar die moeder moet 'n kranige Boerevrou gewees het, wat die groot boerdery bestuur het en van haar seun 'n man gemaak het. Op die solder het haar doodkis volgens outydse gewoonte altyd klaar gestaan vir enige gebeurlikheid. Sy was die helpster met siekte vir dié hele

omgewing; en waarskynlik was dit 'n rede waarom haar seun later in die medisyne gaan studeer het.

Ek reken hy het taamlik goeie skoolonderwys geniet, maar of hy daardie dae se Kaapse *School Higher*-eksamen gedoen het, weet ek nie. Hy het na die plaas terug gekom om die boerdery vir sy moeder te bestuur. Met twintig jaar het hy getrou, soos ek gelees het in een van die brokkies oor sy eie lewe wat hy neergeskryf het. Kort daarna moes sy moeder, wat in die Boland gaan kuier het, skielik geopereer word; sy is daar begrawe en haar eie doodkis het op die solder van hulle plaashuis bly staan.

Oor sy korte huwelikslewe het ek nie die geringste aanduiding tussen die papiere in die sederhoutkissie gekry nie. Net op een van die velletjies die volgende:

„Ek wou dié môre die ploeg na die saaidam neem om die boonste helfte te ploeë. Dit was goed 'n halfuur van die werk af. Maar ou Sakkies skud toe sy kop en hy sê: ‚Ek dink nie die Basie moet vandag gaan nie.' Toe ek vir hom duidelik wil maak dat ons nie tyd mag verloor nie, antwoord hy dat ek hom dan alleen moet laat gaan; sy klonkie sou darem 'n taamlike hulp wees. ‚Wat bog!' sê ek toe half nukkerig. Maar hy sê weer, die Baas behoort nie te gaan nie. Eer ons gery het, het ook sy meid na my gekom en gesê: ‚Dis nie 'n goeie dag vir die Baas om weg te ry nie.' Ek het my nie aan hulle gesteur nie; en dit het toe ook baie voorspoedig met die ploeëry gegaan. Laat die agtermiddag het die aia se jonger hotnotjie huil-huil aangehardloop gekom, en hy skreeu ek moet dadelik na die nooi toe kom. Ek het sommer alles gelos en die hele pad gedraf. Toe ek uitasem op die werf aankom, staan die aia daar en huil maar net in haar wit voorskoot. Ek vra vir haar waar die nooi is. ‚Dood!' sê sy, ‚en die kindjie ook. Ag, Basie, ek het alles gedoen wat ek kon. Die Basie moes nie weggery het nie.' Ons het Moeder se doodkis toe vir Ellie, en vir ons babetjie, gebruik."

Kort daarna het generaal Smuts met sy kommando's in daardie geweste gekom, en hy het dadelik by hulle aangesluit. Ná die vrede kon hy nie eintlik weer koers kry nie. Toe het twee ouer manne die jongman onder hulle beskerming en leiding geneem. Hulle was die predikant en die ou Duitse dokter. Albei het hom al as skoolseun

geken. Hulle het hom toe beweeg om onder hulle toesig en met hulle hulp vir die matrikulasie-eksamen te werk. Op die dorp was daar geen gevorderde skool, en in elk geval kon hy nie meer tussen kinders op die skoolbank gaan sit nie.

Hy het sy twee vaderlike vriende nie in die skande gesteek nie, en binne twee-en-twintig maande die eksamen goed afgelê. Sy eie keuse was toe om medikus te word. Die ou dokter het 'n groot vriend uit sy eie studentetyd gehad wat professor in die beroemde mediese fakulteit in Wene geword het; en dus is hy met 'n warme aanbevelingsbrief daarheen gestuur. Om na die briewe uit Suid-Afrika te oordeel, moet daar 'n merkwaardige vriendskap tussen die jong boer en dié twee ryper en geleerde manne ontstaan het.

Net een verdere interessante besonderheid wat ek uit daardie papiere en briewe ontdek het, wil ek hier vermeld. Hierdie predikant was een van die vurigste kampvegters in die beginnende stryd vir Afrikaans. Al sy briewe aan sy leerling was in Afrikaans, terwyl die veel skaarser en korter briewe van die dokter die eerste keer of twee in sy krommerige Hollands was, en later in Duits.

Die dominee het geesdriftig berig oor die vordering wat Afrikaans maak, en dikwels gedrukte uitknipsels gestuur met Afrikaanse gedigte en ander stukke. In een van die laaste briewe bedank die predikant hom vir 'n vertaling van 'n Duitse gedig oor die Boere; hy wou dit na „Ons Land" stuur.

Tussen die papiere was daar allerhande proewe van gedagtes en gediggies in Afrikaans, oorspronklike en vertaalde. Ek is veral getref deur 'n klein gedig onder die opskrif *Nieuwejaars-Ochend in Weenen* (ek behou sy eie spelling), met die naïef-eenvoudige begin:

*Aai, kyk tog deur die venster*
*Hoe wit leh die sneeuw vandag!*
*Stil het dit neergesijwer,*
*Die hele, lange nag.*

Partykeer was dit vir my asof ek onbeskeie die intieme geheime afloer van 'n sku en soekende siel; soos byvoorbeeld toe ek op 'n stukkie papier die name lees van Frederik van Eeden, Conan Doyle, Arthur Schnitzler — laasgenoemde destyds Wene se gevierde toneeldigter — en daaronder die

woorde: „Medicijners wat groot skrijwers geword het." Vandag klink dit vir my soos 'n voorspelling van wat onder andere Leipoldt en A. G. Visser vir ons jong digkuns beteken het. Kon hy miskien nog neffens hulle te staan gekom het?

* * *

Dit het my byna ontstig toe my maat Paul dié aand luidrugtig vir my kom besoek het. „Man," sê hy, „ek hoor Allersiele in Wene moet 'n mens nie mis nie!"

Toe ek hom onnosel aankyk, vaar hy teen my uit: „Wat! Jy, met jou danigheid vir alles wat Rooms is, jy weet nie van Allersieledag nie? 2 November; die dag wat gewy is aan al die oorlede gelowiges. Met blomme en kerse op al die grafte. 'n Vriend in Holland het vir my gesê, die *Zentralfriedhof*[1] op Allersiele mag ek nie mis nie. Ek wou dit in elk geval besoek, want Mozart en Beethoven, Schubert en Johann Strauss lê daar begrawe. Weet jy hoe 'n mens daar kom?"

Ek het dit nie geweet nie; maar ek het belowe dat ek by my *Wirtin* sou uitvinde. Toe ek haar dit vra, die anderdagmôre, het sy my eers verskrik aangekyk, en toe sê sy sag: „Daar is sy graf."

„Weet u waar dit lê?"

Sy knik: „Ek was tweemaal daar — eer ek getroud is. Die tweede keer was daar 'n netjiese grafsteen wat sy vriende in Afrika laat oprig het." En toe soebat sy: of sy met ons saam mag gaan? Nog eenmaal.

Ek het my vererg oor my vriend Paul. Hy was ontevrede oor my belofte dat ons haar saam sou neem, 'n studentehospita! En toe kapittel ek hom oor sy Leidse „deftigheid" en bogtery oor standsverskil: „Weet jy, ek het my al meer geskaam oor Afrikaanse medestudente se vroulike familielede, ryk genoeg om 'n reis na Europa te doen, as wat jy jou sal hoef te skaam oor *Frau Hannerl!*"

Ek glo, toe ons op Allersieledag die lang tremrit na die *Zentralfriedhof* onderneem het, was Paul eerder trots oor die smaakvol-eenvoudige, swartgeklede vroutjie by ons.

Voor die poorte van die kerkhof het waens en waens gestaan, vol gelaai met rooi en wit en geel herfsblomme. En oral was daar waskerse te koop. My hospita het 'n bossie

---

1) Sentrale Begraafplaas.

wit chrysanthe gekoop, en toe kies ek 'n groot bos purperrooies. Paul het net verwonderd na my gekyk.

Eers het ons die grafte van Wene se groot toondigters, Beethoven, Schubert en Mozart, opgesoek, wat sy as musiekliewende Weense kind goed geken het. Eerbiedig het Paul sy hoed afgehaal; en ek het sy voorbeeld gevolg.

Toe vertel ek hom die eerste maal, in Duits sodat sy dit kon verstaan, dat hier ook 'n Afrikaanse student begrawe lê wat sy toevallig goed geken het — en dat sy ons daarheen sou lei.

Glad nie so ver van dié groot komponiste nie — sodat ons hulle gedenktekens nog kon beken — het ons sy eenvoudige grafsteen bereik. Kort vertel ek toe vir Paul iets van sy lewe. Frau Hannerl en ek lê ons blomme op die graf neer.

En toe kom daar 'n inspirasie oor my: Hier behoort eintlik 'n sinnebeeld van daardie Boereseun se onsterflike sielevuur op te vlam op sy graf. Oral rondom het kerse gebrand op die grafte.

Frau Hannerl kyk my met groot, donker, verstanende oë aan. Sy fluister: „Eintlik is ek mos nou *evangelisch* . . . Kerse is iets katolieks." Maar toe het my vriend Paul — van dié dag af vir altyd my vriend — daardie ultra-Protestant Paul! dadelik ewe ongeërg gesê: „Ja wag; ek sal daar by die poort gaan koop!"

En hy wis nie eers wat sy en ek alleen geweet het nie.

Paul het die twee duur waskerse wat hy gebring het, aangesteek met sy vuurhoutjies. Maar ons het haar self die kerse, wydingsvol, op die graf laat neersit. Ons het lank, op dié stille herfsmôre, na die kerse se vlammetjies gekyk. Dankbaar het sy regs Paul se hand, en links myne vasgehou.

Meteens val dit my op, vir die eerste maal, dat die woorde op die grafsteen *Afrikaans* is. Net dat daar FRANZ JGNATIUS uitgebeitel staan — name wat só vir die Weense steenhouer glo 'n meer bekende oog gehad het. Vandag nog glo ek dat dáár in Wene die eerste grafsteen staan met 'n bewus-Afrikaanse opskrif. Dit was seker sy dominee-vriend en -raadgewer wat daarvoor verantwoordelik w'as. Maar die laaste woorde onderaan: *'n Kosbare vrug wat groen*

*gepluk is*, dié sou hy moontlik nie gewaag het om by die huis op 'n grafsteen te laat plaas nie.

En daar moes ek toe dink aan verse wat ek 'n paar dae tevore afgeskryf het van een van daardie papiere — en nooit weer kon vergeet nie. Dit was 'n vertaling wat hy gemaak het van 'n Duitse gedig van ene Holzamer, wat ek hier onveranderd weergee:

*LAASTE LEED*

*Ik soek één hand, en kan dit nie meer vinde nie.*
*Die sterre vind ik, helder in die hemel,*
*Die bleke maan, wat uit die seevloed klim;*
*Die padjie ook, waarlangs ons saam geloop het,*
*So kinder-rein en sonder smet of sonde.*

*Ik soek één mond, en kan dit nie meer hore nie.*
*Die branders hoor ik, oor die water dwalend,*
*En ook die wind, wat deur cypresse kreun;*
*'n Duifie roepend, roepend in die bome, en*
*Die vissers wat nou huis-toe keer.*

*En alles het ik wat ons saam besit het;*
*Net jouw hand voel ik nie, en jouw mond het ik nie,*
*Om mij te troos nou in mij sterwensuur.*

Sou hy aan dié woorde gedink het in sy eie sterwensuur?

Miskien lag julle letterkundiges oor my (ek ken nie eers die oorspronklike nie; ek weet nie of dit ongerym behoort te wees nie); maar vir my is dit vandag nog die aandoenlikste verse in Afrikaans wat ek ken.

# *Saam met die Wind*

**J. VAN MELLE**

KOOS MEYERINK en sy jong vroutjie staan klaar om in te stap; 'n klein karretjie, wat ewewel in staat is om die sterkste opdraandes in die land uit te klim. Dis nog vroeg en die son is nog maar pas uit. Is daar nog iets?

Hulle staan langs die kar, elkeen aan sy kant. „Waarheen?" vra hy. Sy waai met haar arm in noordelike rigting. „Soheentoe," en dan met haar ander arm na die suide: „Soentoe . . . Enige plek, enige kant." Hulle klim in.

„Kom," sê hy, „ons ry om te beginne saam met die wind. Die wind is noord, dus ry ons suid."

Dis 'n lieflike more; koud maar stil. Oral waar 'n vergesig oopkom, sien jy die bome en huise deur 'n blouagtige wasigheid gekleur. In die strate waar die son al skyn, is dit 'n sagte goud en grys.

Sy haal diep asem en skud haar lyf van genoeë. „Nou is ons weg," sê sy. „Weg van die werk en die bekommernis."

„En weg van die politiek," sê hy. „Ons moet mekaar belowe om die hele toer geen enkele woord politiek te praat nie."

Sy lag helder. „Sal die wêreld ons dit toelaat?"

„Dan ry ons maar eers na Vereeniging?" vra hy. „Of hoe?"

Wel, die wind waai so."

Twee jong mense. Nog maar 'n jaar getroud. Altwee met 'n paar weke vakansie.

Op Booysen hou hy stil om melk en vrugte te koop en petrol in te neem. Hy kan nie nalaat om na die plakkate te kyk nie. „Sametrekkings van Duitse troepe op Rusland se grense." „Duits-Turkse verdrag." Hy het lus om 'n koerant te koop, maar wil darem nie al dadelik van sy besluit afwyk nie. Toe hy weer inklim, sê sy: „Ek het nie verwag jy sal sonder 'n koerant terugkom nie."

Net toe hy wegry, sien hy 'n kennis op die sypaadjie staan en waai vir hom. Dis 'n jongman van sy jare. Die kêrel maak 'n beweging of hy wil kom groet en Meyerink hou stil.

„Dis my vrou," sê Meyerink.

„Alle-genugtig, jy ook al getroud? En waar gaan jy dan nou heen?"

„Ons ry saam met die wind."

„Dis die gaafste idee wat ek vir weke gehoor het," sê die jongman bewonderend. „Ek wens ek het ook al die idee gehad. Ek hoop die wind gee vir julle 'n lekker tyd." Toe sê hy: „Hoe lyk dinge vandag vir jou?"

„Ek weet nie; dit lyk of Hitler vir Stalin gaan aanpak. Hoe dink jy?"

„Hy sal. En hy sal hom gou-gou kafloop, glo vir my."

Maar Meyerink lag. „Ons sien mekaar weer," sê hy.

Eers toe hulle Jacksonsdrif verby is, begin hulle tot rus kom. Sy verander van houding; laat haar spiere ontspan. Sy steek 'n sigaret op. Sug van welbehae.

„As jy wil stuur, ou, moet jy praat," sê hy.

„Nee, ry jy maar; vandag wil ek geniet van niks doen."

'n Lang tyd gesels hulle nie, beskou die sonnige winterlandskap, die herfskleure wat al verbleek. Die vertes droom in 'n tere newelagtigheid. Dis of mens en dier tevrede is, so lyk die wêreld. Voor hulle uit stap 'n man.

„Sal ons daardie man oplaai?" vra hy.

„Goed, as jy wil."

„Ons moet net oppas dat hy ons nie 'n streep trek nie. Die beste is dat jy agter gaan sit."

„Goed."

„Die rewolwer sit in die regterkantse sak. As hy net een verdagte beweging maak, skiet jy hom reg deur sy harsings."

„Goed, my ou man. Ek sal dit doen. Sowaar."

Dis nog al aangename geselskap wat hulle gekry het en mevrou Meyerink sit daar agter met plesier na die twee mans en luister. Hulle haal 'n lorrie vol jongmense in. Daar is 'n vierkleur voor op die lorrie en toe hulle verby kom, steek van die seuns en dogters hulle arms op en skree: „Heil, heil."

Meyerink en sy vrou was verbaas oor die woede wat dit by hulle passasier opwek. Hy steek driftig sy kop uit die venster en skud sy vuis, skree iets wat hulle nie kon verstaan nie. Toe hy sy kop weer intrek, was hy rooi van opwinding.

Daar was 'n stilte. Die vreemdeling rus om sy kalmte terug te kry en die Meyerinks het stil plesier oor die geval. So kom hulle in Vereeniging.

„Nou moet ons eers koffie drink," sê hy. Daarbinne sê hy: „Ek stel voor dat ons oor Parys gaan, dan slaap ons vanaand by Kootjie."

Hulle sit in 'n groot teekamer op die hoek van twee van die drukste strate en deur die lae rame het hulle 'n vry uitsig na buite. Lekker lui sit hulle die gewoel en bekyk. 'n Seuntjie met koerante kom die teekamer binne, maar Meyerink wil geen koerant hê nie. „Nee," sê hy, „ek wil my siel laat rus."

„Meneer?" vra die seuntjie, maar hy herhaal sy woorde nie en skud net sy kop.

„Ons het kos genoeg," sê hy. „Laat ons na die rivier gaan en daar gaan eet."

'n End buitekant die dorp vind hulle 'n lekker stil plek by die water. Dis 'n endjie van die pad af, 'n gerieflike cop stukkie gras, sonnig en beskut. Die rivier is breed, 'n wydte van swart, gladgespoelde klippe en klipplate waar die rivier in 'n menigte klein lopies en valletjies tussendeur stroom. Klein eilande met bome lê skilderagtig daarin.

Terwyl hy op sy rug teen die sagte skuinste van die lae wal lê en rus, maak sy die ete klaar. Hy kan die koffie ruik.

„Hoekom kan mens nie altyd vakansie hê nie?" dink hy.

„Jy weet, ou," sê hy; „ek voel amper lus om vannag hier te bly. Dan slaap ons vannag hier by die rivier."

„En waar eet ons dan?"

„Nee, ons moet hier eet, nie in 'n hotel nie."

Na hulle op die klippe rondgeklouter en 'n bietjie gelê en lees het, gaan hulle vleis en mieliemeel koop en toe kom hulle terug. Meyerink soek hout bymekaar en maak die slaapplek reg. Sy kook pap en maak koffie. Toe braai hy die vleis. Die son is aan ondergaan, verdwyn agter die bome oorkant die rivier. Die sonlig op die klipplate verflou tot dit weg is en die blink water verdof tot grys. Skaduweegrotte tussen die bome word blou, word swart; alle vorme van struike en walle vervaag. Die vertes word onsigbaar. In die weste word die goud van die lug ligblou; die roomwit kleur van die hemel verander en word dof soos lood. Sterre

word duideliker, groter; begin strale skiet soos fyn pyltjies. Aan die oostekant word die lug lig van die maan wat opkom. Swygend maak elkeen sy voorbereidings vir die aandete. 'n Diepe tevredenheid maak hulle stil. Niks hoor mens daar nie as so nou en dan die roep van 'n voël.

Nog voor dagbreek word hulle af en toe wakker van die koue, maar elke maal sluimer hulle weer in tot dit naderhand onmoontlik vir hulle is om nog te slaap. Dit begin al lig word; die maan is onder, maar die lug word bleek. Bokant en agter hulle, in die bome, begin 'n gepiep en gefladder van klein voëltjies wat wakker word. Op hulle rug, met net hulle oë bokant die komberse, lê hulle en kyk hoe die wêreld ontwaak en die dag begin. Toe kom die son agter hulle uit en laat die water van die rivier en die swart, geboende klippe blink. Die bome op die eilande en op die oorkantse wal is goudbruin. Die dag lok hulle, maar nog bly hulle lê, half verkluim van die koue en styf van die lê op die harde grond. Die son begin tussen die takke deur op hulle bed te skyn en langsaam word hulle warm. Eindelik staan hulle op om te gaan was.

Teen eenuur kom hulle in Kroonstad en ry reguit na die huis van Kootjie.

„Moet nou nie die hele tyd met Kootjie oor die politiek stry nie, ou man," sê sy, „ons wil ook oor ander dinge gesels en ons sal maar baie kort daar wees."

„Jy ken vir Kootjie."

„Ja, maar tog. Jy moet maar help keer."

Hulle was nouliks daar toe Kootjie kom.

„Marya, ons moet hulle belet, anders is dit weer 'n stryery dwarsdeur," sê sy vrou.

„Wat dink jy van ou Hitler, jong?" vra Kootjie sonder om ag te gee op wat sy vrou sê. „Hy was te slim vir Stalin gewees dié slag. Ja, dis nou klaar met ou Stalin. Maar sê my Koos, wat dink jy van Hitler?"

„Hy is die dier uit Openbaring."

Kootjie slaan met sy hand op die tafel en roep: „Dis wat ek ook sê. Ken jy die proef met die getal 666? As jy die alfabet neem en jy tel Hitler se letters bymekaar, dan kry jy presies 666. Nee jong, Hitler gaan die oorlog wen so seker as iets."

„Kom ons eet nou," sê Kootjie se vrou. „En hou nou op, Kootjie, gesels nou oor iets anders. Dink jy nie die mensdom is dees dae totaal gek nie, Marya? Dis politiek van die more tot die aand. Mens sou dink dat daar niks anders meer is nie. Wat traak dit my of Hitler wen of verloor en of ons 'n republiek kry of nie, solank ons net in vrede kan lewe. Maar nou is dit so, die een verag die ander om sy opinies; die een wil nie meer in die ander een se huis kom nie. Jy is 'n verraaier as jy nie dink soos hulle nie, of jy is 'n Nazi as jy nie dink soos hulle nie. 'n Republiek is vir my goed, maar ek wonder of ons dan vrede sal hê. Solank die een oor die ander wil baas wees, sal daar twis en tweedrag bly. En nou hou jy op daarmee, hoor Kootjie! Ons sien amper nooit vir Koos en Marya nie en as hulle dan vir 'n wonder hier uitslaan, moet ons die tyd wat ons lekker kon gesels het, mors met politiek."

„Goed Sannie, jy is alweer reg. Net hierdie een grap wil ek nog vertel en dan bly ek stil."

„Nee, ons wil jou grap ook nie hoor nie."

Na die ete ry hulle alweer.

„Hoekom bly julle dan nie die nag hier oor nie?" vra Sannie; „julle tyd is mos julle eie."

„Die wind kan moontlik draai," sê Koos, „en ons weer terugdryf na Johannesburg."

Tussen Kroonstad en Bloemfontein was daar 'n slegte end pad. „As Malan führer word, sal ons seker ook beter paaie kry," sê hy. „Verskoon my, Marya, amper het ek ons afspraak vergeet."

In 'n klein dorpie langs die pad hou hy stil om 'n glas bier te drink. Hy bring 'n glas vir Marya, maar hy drink syne in die kroeg, want hy wil daar in die koerant kyk sonder dat sy vrou dit sien. Hy het verwag om niemand daar binne te kry nie as net die kroegbaas, maar tot sy verwondering staan daar wel 'n stuk of tien mans en 'n warm stryery was aan die gang oor Rusland se kanse om te wen. Daar was net een man wat daarvan oortuig was dat Hitler nie vir Rusland sou onderkry nie. Meyerink vergeet om na die koerant te vra en toe hy wegstap, het die saak van die Russe minder hopeloos gelyk vir hom.

Toe hulle in Bloemfontein kom, was daar nog 'n paar ure son oor en na hulle 'n kamer bestel het, wandel hulle




Op die gebied van die kuns dra die kunstenaar die grootste sorg in die skepping van sy meesterstuk.

„Amsterdam"-vakmanne bestee dieselfde sorg aan die skepping van Diamantverloofringe wat reeds die hoogste trap van die Juwelierskuns bereik het.

Ons beroemde „FABRIEK TOT VINGER"-beleid is u versekering van ongeëwenaarde waarde. Verskeidenhede word sonder verpligting na enige adres in Afrika gestuur.

**SKRYF, TELEFONEER of kom vra om ons GRATIS KATALOGUS.**

# AMSTERDAM

## DIAMOND CUTTING WORKS (TVL.) (PTY.) LTD.

AMSTERDAM-HUIS, hoek van BREE- en QUARTZSTRAAT
en RISSIKSTRAAT 83 (h/v. Pleinstraat), JOHANNESBURG

Posbus 5976. Tel. Ad.: „AMDIACUT." Fone: 33-1913 en 33-9408.

OOK IN DURBAN.

'n tydjie deur die strate. Die klerke, tiksters, winkelbediendes en ander werkers begin huis-toe gaan en vir 'n uur is die strate druk en vol. Die son skyn skuins oor al die gewoel en gee die stad iets feesteliks. Maar al gou verminder die drukte en lê die meeste strate verlate in die grys lig. Die son is onder en die skemering daar. 'n Rukkie sit hulle nog in die park voor die hotel, maar dan word dit daar te koud en gaan hulle na binne.

Toe hulle vir die aandete aan een van die tafels plek gegee word, sit daar 'n soldaat met sy nooi en toe hy hoor dat hulle Afrikaans praat, begin hy gesels. Dis ook sommer dadelik oor die oorlog. Hy steek sy mening nie weg nie, maar sê reguit wat hy oor alles dink. „Dis die beste ding wat kon gebeur het," sê hy, „nou kan die Kommuniste en Nazi's mekaar uitroei."

„Hoe mensliewend is 'n mens," dink Meyerink, maar hy spreek dit nie uit nie. Die eetsaal is vol mense en baie mans is in uniform. 'n Bruin saal; donkerbruin tafels en stoele, donkerbruin mure. Daarteen hang Engelse landskappe in donker rame. Daar is 'n sagte gemompel en gemurmel van stemme; geen gelag of luidrugtigheid heers nie.

Meyerink vertel die soldaat van sy neef en sy verklaring van die getal 666.

„Ek het dit al meer gehoor," antwoord die soldaat, „maar ek weet 'n verklaring wat nog duideliker is. Führer Adolf Hitler. Drie woorde van ses letters.

Meyerink gooi sy kop agteroor en lag vrolik, so luid dat die hele saal opkyk. Die soldaat bloos. „Wat is daar snaaks aan?" vra hy half vererg. Meyerink bloos ook; besef dat hy onbeleefd is. Hy probeer homself te verontskuldig, maar raak almeer verbouereerd en 'n pynlike stilte volg op sy woorde. Die twee dames begin haastig altwee tegelyk te praat en dit laat hulle lag, maar die soldaat en Meyerink sit 'n paar minute sonder woorde. Daarna gesels hulle weer, maar iets gedwonge bly daar tog tussen hulle hang.

„Wat gaan ons vanaand maak?" vra Meyerink toe hulle weer alleen is.

„Ek wil op my bed gaan lê en lees," sê sy.

„Dis 'n plan. Dan doen ek dit ook."

Die slaapkamer is aan die agterkant van die hotel en daar is 'n gedurige geraas van treine wat inkom en weggaan of van spoor verwissel.

„Dis hier nie so stil as in Parys nie," sê hy.

„Dink jy so?" Toe sê sy: „En nou wil ek lees. Ek wil vanaand nog weet of die twee mekaar kry."

„En as hulle nie mekaar kry nie?"

„Dan hou ek nie meer van die skrywer nie."

Die volgende dag kom hulle deur 'n mooi streek van golwende kaal vlaktes; kleinerige berge rys hier en daar uit die veld op; klein blou koppies wat al groter word. Dis eensaam. Geen huise langs die pad nie, geen petrolpompe; slegs nou en dan 'n plaas. Die eensame uitgestrekthede aan al die kante, die stilte van die dag en die rus van die pad doen hulle weldadig aan. Sy stuur en hy sit en rook. Hier is die Vrystaat soos hy hom wil hê. Die veld is goudbruin, bruin en goud, en nou en dan, alleen soos 'n skip op die water, die bome van 'n boereplaas.

„Vanaand sal ons op Rouxville moet slaap," sê Koos. „Daar bly mos 'n ou oom van my. Ons sal maar, al het ek nie veel lus nie, want ek weet dat die ou my weer sal kwaad maak."

„Jy moet jou maar nie daaraan steur nie," sê sy.

Sy oom was al by die huis toe hulle daar kom. Hy is 'n man van sestig jaar, so doof dat dit swaar gaan om 'n gesprek met hom te voer. „Dis goed dat julle gekom het," sê hy, „dan kan ons vanaand ook nog 'n potjie brug loop as julle wil."

Die middag gaan aangenaam genoeg verby en dit was donker voor hulle dit besef. Die tante laat vuur maak en almal sit nader, want dit was koud. Maar toe begin die ou met sy politiek. „Vandag het ons net 'n klomp snotkoppe," sê hy.

„Oom Pieter," sê Meyerink driftig, „hier moet ek met oom Pieter verskil," maar die ou maak of hy nie hoor nie en praat verder. Hulle steek die lig aan en oom Pieter gaan haal die kaarte. Meyerink is nog stil en afgetrokke. Dit hinder hom dat hy nie sy sê kon sê nie.

Die volgende more na die ontbyt ry hulle. Dit gaan dikwels afdraande en hoe verder hulle kom, hoe groener die veld word. Die op- en afdraandes word al sterker en

die berge al hoe hoër. Soms is daar geweldige kranse en nou en dan die steil kant van 'n uitstaande berg soos 'n hoë kaap in die see. Voor hulle in die pad is 'n klein karretjie wat teen die steil opdraande uitswoeg; dit verdwyn oor die nek. Hulle verwag om hom weer te sien sodra hulle ook bo is, maar tot hulle verwondering gewaar hulle hom nie, tot hulle die karretjie buitekant die pad sien staan, tussen die klippe in. 'n Jong man staan vir hulle en wag.

„Die stuur het gebreek," sê hy, „ek wonder of jy my vrou en kinders kan oplaai en by 'n garage aangaan?"

„Dit sal alles regkom," sê Meyerink. Dis nie ver na die naaste dorp nie, omtrent twintig myl. Al die tyd sit hy en dink wat hy kan doen om die stomme mense te help. Hulle is baie arm, alles wys dit. Geld het hulle nie by hulle nie, sê hulle. Die kar is 'n ander man syne. Hy soek werk.

Hulle kom langs angswekkende afgronde. Soms is die uitsig so mooi dat jou asem stilstaan en dit kos hom moeite om sy oë voortdurend op die pad te hou. Hy voel Marya langs hom ril; sy stel haar seker voor hoe dit sou gewees het as die ongeluk hier sou gebeur het. Op die dorp laai hy die vrou en kinders in 'n koffiehuis af. Ja, wat kon hy anders doen? Teleurgestel dat hy nie in staat was om hulle verder te help nie, neem hy afskeid van die vroutjie, wat moedeloos met haar twee verdrietige kindertjies in die koffiehuis agterbly. Maar net toe hy die dorp uit ry, val hom iets by. „Die predikant van hierdie dorp ken ek," sê hy. „Hy was mos vroeër in Johannesburg."

Die predikant was by die huis en daar was toevallig nog twee ander predikante by hom.

„Ek is hier met my twee kollegas in 'n interessante beskouing," sê hy vir Meyerink. „Hierdie dominee sê dat die oorlog 'n oordeel is, en ek sê dis 'n kastyding, maar ons ander kollega hier sê dat dit die natuurlike ontwikkeling van die wêreld se loop is. En wat sê jy?"

Meyerink weet nie wat om te sê nie. „Ek het al baie oor die oorlog gedink," sê hy, „maar van dié kant het ek dit nog nooit bekyk nie."

Die drie predikante lag asof hulle dink: „Dit kan ons goed glo."

„Nee, goed," sê die predikant. „Ons sal die arme mense

probeer help. As dit nodig is, kan ons een van die dames daarop afstuur en 'n paar pondjies bymekaar maak."

Dié aand slaap hulle in 'n klein dorpie aan die voet van 'n gebergte. Meyerink wou die hotelhouer nog die aand betaal en hy kry hom naderhand in die kroeg. Nog twee of drie ander sit daar ook, sit en luister na 'n man wat by die toonbank staan. Die kêrel is half dronk en hou 'n soort van rede. Dit lyk soos wanneer iemand 'n lesing gee vir 'n klein gehoor. Meyerink vra 'n glas bier en gaan ook sit. Dis 'n kommunis wat daar praat, dit hoor mens dadelik. 'n Kleinerige mannetjie met 'n ronde kop wat kaal is. Die lamplig laat sy skedel blink, maar sy gesig is onduidelik. Hy praat soos een wat seker is van wat hy sê. Kalm, bietjie dromerig, herhalend, en enigsins dronkemanagtig. Die ander kyk op hulle glas en sê niks nie. „Ná die oorlog sal die Kommuniste die wêreld regeer," sê hy.

Koos sit daar genoeglik. Die eienaardige rus van die kroeg doen hom goed. Die kamer is maar swak verlig en elkeen van die gaste sit alleen aan sy tafel, sy bier of whisky voor hom; nie 'n halfduister nie maar tog 'n yl skemering, asof hulle omhul is van 'n dun newelagtigheid. Om hulle is 'n nadenke, 'n dromerigheid, 'n rus wat deur niks versteur word nie. Die woorde van die spreker gaan miskien sommer oor hulle heen, gly moontlik sommer langs hulle af; dit kan ook wees dat hy hulle boei. Koos steek sy bene uit, lê agteroor, hou sy oë op die plafon gerig. Kalm luister hy; kritiseer nie, stem nie saam nie, sit sommer en luister na die stem wat sonder veel oortuiging praat, 'n stem wat só verseker is van wat hy sê dat hy nie eers probeer oortuiging daarin lê nie.

Toe hulle die volgende more die dorpie uit ry, kom die son net uit. Dis nog koud en hulle hou hulle jasse aan. Die pad draai van die berge af weg en hulle kom in die vlakte. Links is hoë gebergtes, groen, met blou punte en kranse wat verder agter hulle oprys. Dis Sondag en dis baie stil. Dis 'n kafferland hierdie. Elke maal is daar 'n duik, 'n lang afdraande en dan 'n lang opdraande en dan 'n lang gelykte; so hou dit aan. Dit word warm en hulle hou stil om hulle jasse uit te trek. 'n Dankbare stemming kom oor hulle. Marya sing saggies 'n lied wat sy herhaal. Hy sit daarna en luister. Hy is so gelukkig dat sy oë vogtig

word. Niks is daar wat die stemming breek nie. Eindeloos rol die pad op dieselfde wyse af, lê die groen, stil veld na weerskante. So veilig voel hulle asof alles goed is.

In een van die klein dorpies in die suide van Natal woon 'n oom van Marya.

„Ons moet daar aanry," sê sy. „Dis 'n sendeling."

„In politiek stel ek geen belang nie," sê hy. „Ek weet net dat solank as ons nie ons plig teenoor die naturel doen nie, ons land van die een elend in die ander sal verval."

Hy en Meyerink kan nie goed akkerdeer nie. „Ek het geen tyd vir 'n kaffer nie," sê Meyerink en mens kon sien dat die ou man hom vererg. Hy moes die aand nog gaan kerk-hou en toe was die geselskap gemakliker. Die ou vrou verlang om terug te gaan na Transvaal waar al haar kinders woon, maar haar man wil nog nie sy werk laat vaar nie. Sy vra na allerhande dinge en mens kan sien dat haar hart in Transvaal is.

Die volgende more ry hulle. Meyerink wou nie langer bly nie, hoe die ou vrou ook al aanhou.

Dit was vroeg in die namiddag toe hulle die kus bereik. „Nou wil ek 'n plek soek waar niemand ons sal hinder nie," sê Koos. Hulle ry na Durban, die stad in en anderkant uit, almaar langs die kus. Hoe verder hulle kom, hoe beter dit lyk. Die verkeer word minder, die paaie slegter, die dorpies kleiner, die hotels minder vol. Eindelik, in Soeloeland, vind hulle iets na hulle verlange. Dis nie 'n hotel nie, sommer 'n koffiehuis met 'n paar kamers wat hulle verhuur. Verder is daar niks nie. 'n Ou man met sy ou vrou bestuur die besigheid. Ander gaste is daar nie. Dis elfuur, 'n heerlike dag. Hulle kamer is lig en vrolik. Van buite kom die gekoer van duiwe en die gekekkel van 'n hen. Daardeur dreun die see dof. 'n Radio is daar nie. Koerante ook nie.

In hulle baaipakke stap hulle strand-toe. Daar gaan hulle op die warm sand lê. Hulle drink die rus in. Dis daar eensaam soos die kus by 'n woestyn.

„Weg van die politiek," sê hy.

„Saam met die wind," sê sy.

Daar is nog byna 'n week voor. Hier sal hulle rus. Die warmte maak hulle slaperig, laat hulle insluimer.

**OORSIGTE: (Julie 1941—Aug. 1942).**

# Afrikaanse Prosa

**ABEL COETZEE**

DIE jaar wat onder beskouing is, was — sover dit ons prosaletterkunde betref — besonder vrugbaar.

Vrugbaar in die eerste plek om die hoeveelheid blywende skoonheid wat dit vir ons prosa opgelewer het. Tot die beste van die jaar wil ek reken *Van Aangesig tot Aangesig* van C. M. van den Heever, *Huisies teen die Heuwel* van Mikro en *Ampie, Die Kind* van Jochem van Bruggen.

Teneinde *Van Aangesig tot Aangesig* beter te begryp, is dit nodig om stil te staan by Van den Heever se roman *Gister*, wat teen die einde van 1941 uitgegee is. Hierin word die verhaal vertel van 'n plattelandse gesin wat uitboer en dan versit na die Goudstad toe waar hulle 'n tydlank ellende, behoefte en ontbering ken. Uiteindelik slaag hulle tog daarin om 'n staanplek in die nywerheidslewe te kry as gevolg van die aanpassingsvermoë van die jonger lede van die gesin.

Die nadruk in hierdie verhaal val egter nie op die uiterlike lotgevalle van die lede van die gesin nie; dis meer 'n poging om die geheimste sielkundige bronne na te spoor van die dade en handelinge van die mens. Dit gebeur veral in twee gevalle: die verhouding van die ouma tot haar kleinkind, en die verhouding van die getroude suster tot die broer. Die oupa is al jare dood, en die kleinkind — grootmaak-kind van die grootouers -- het die sorg van die ouma geword. Hierdie feit, die ooreenkoms in uiterlik en gedrag tussen oupa en kleinkind, het die ouma daartoe gelei om al meer en meer geestelik verkleef te raak aan die kleinkind, en om later dinge te doen wat vir die nugtere mens verbysterend is in sy onverwagtheid en sy nasleep van gevolge. Op sy beurt openbaar die kleinkind weer die onvermoë om 'n meisie van sy eie leeftyd te bemin, want hy woon by sy ouma in — die persoon wat hom grootgemaak het en wat op hom steun.

Hierdie seun, die eerste lid van die gesin wat 'n sterk staanplek in die ekonomiese lewe van die grootstad verower as gevolg van eie kragsinspanning, is meteens die liefling en

die inspirerende beeld van sy suster, wat getroud raak met 'n arts en sodoende in maatskaplike kringe beland waarin sy heeltemal verdwaal raak. Haar houding teenoor haar man bly een van geslotenheid, ondanks die feit dat hy alles in sy vermoë doen om haar tot vertroulikheid uit te lok. Sy kan haar maar nie heeltemal op hom verlaat nie, omdat dit tog *sy* kring is wat haar so ontuis laat voel, en ook omdat haar geliefde broer eintlik die persoon is by wie sy haar nood gaan kla en krag vind om die ongelyke stryd voort te sit. Dit loop uit op tweedrag in haar gesinslewe, 'n verwydering tussen haar en haar man waarvan sy wel deeglik bewus is, maar waarteenoor sy magteloos staan. Eers as die broer sterf, word sy geestelik vrygelaat om haar nood by haar man te kla, en dan kom daar vooruitsig op verbetering in hulle verhoudinge tot mekaar.

Diegenes wat Van den Heever se romankuns noukeurig gevolg het, sal meteens merk dat hier 'n nuwe ontwikkeling plaasgevind het: nou het ons nie soseer die maatskaplike vraagstukke self meer wat in die middelpunt van die belangstelling staan nie, maar die subjektiewe agtergrond daarvan, die sielkundige terugwerking. Dit is 'n ingrypende verandering, 'n aksentverskuiwing wat vir die eerste keer waargeneem word in sy *Gister*. Hoeseer hierdie roman moet geld as eksperiment, die eerste kragsmeting van die kunstenaar met die nuwe soort stof, blyk uit die feit dat ons in die roman bykans geen uitbeelding van natuur en natuurstemming kry nie, — 'n eienskap van sy kuns wat dusver die hoogste waardering van lesers en beoordelaars gevind het in ons land. Dit is nie die enigste opmerklike verandering nie. Opvallend is ook die boodskap wat hierdie roman inhou, in vergelyking bevoorbeeld met *Groei* — waarin 'n aanverwante stof behandel word. In *Groei* was die boodskap aan die uitgesakte Afrikaner: terug na die aarde! Plaas-toe! Intussen het dit vir Van den Heever, wat 'n fyn waarnemer is van ons kultuurlewe, soos blyk uit sy bundels essays, duidelik geword dat kapitaalvorming en kultuurbloei twee verskynsels is wat enger aanmekaar verknoop is as wat in die lekewêreld erken word. Die ou ontvlugting van die vraagstuk van kapitaalvorming, terug na die plaas-toe, is geen bevredigende oplossing nie. Oplossing is eerder dat die grootstadslewe aangedurf moet word. Die Afrikaner

moet met sy wortels in die verlede, die ankerplek teen die ontaarding van die hede en tewens die enigste bron waaruit sy huidige omstandighede verklaar kan word, hy moet met sy wortels in *Gister* die nuwe ekonomiese omstandighede van vandag aandurf. Nie sommer blindelings nie, maar met insig. Die kultuurbodem van ons verlede gee ons die veilige wegspringplek om aardgetrou die toekoms in te gaan, nie deur ons verlede te verloën nie, maar deur dit ten volle te aanvaar.

Die nuwe gegewens, die feit dat die skrywer nog voel-voel die nuwe gebied betree, het verhinder dat hierdie roman uitgegroei het tot blywende skoonheid. Ons moet dit dan ook beskou in die lig van noodwendige voorstudie.

Anders is dit gestel met sy jongste roman *Van Aangesig tot Aangesig* wat verskyn het aan die begin van 1942. Dis 'n boek wat die uiteenlopendste ontvangs geniet het van beoordelaars in ons tydskrifte en oor die radio. Enersyds is dit geloof as 'n insiggewende kunswerk van blywende gehalte, andersyds is dit uitgekryt as prul. Self glo ek dat die moeilikheid daardeur ontstaan het dat die uitgesproke poging om af te daal tot die grondslae van die mens se handelinge ook vir die kunstenaar meebring dat sekere dinge wat selfs by die gevoeligste van ons slegs vaag in die bewussyn leef, — mens kan sê byna net op die grens van die bewussyn — in die geval van die roman in die skerp lig van die bewussyn gehaal moet word, belig en ontleed moet word. Hier in die diepte, waar verbluffende eerlikheid eerste vereiste is, het sommige van die soekers na skoonheid die spoor byster geraak en toe allerlei onaangename dinge gesê wat meer openbarend is van hulle mentaliteit as van dié van die kunstenaar se arbeid; vir begrip van die kunswerk self is dit waardeloos.

Die verhaal bestaan uit die lotgevalle van 'n gesin iewers in 'n Vrystaatse dorpie. Die meeste aandag word opgeëis vir die vader van die gesin. Hy het groot geword in 'n huis waar hy die moederliefde moes ontbeer, en waar sy eie vader nie genoeg belangstelling getoon het in sy geestesontwikkeling nie. Deur hierdie ontbering in sy prilste jeug het daar by oom Naas ontwikkel 'n onvermoë om met ander mense mee te leef. Hy leef met ander mense saam, maar geestesgemeenskap met hulle het hy nooit geken nie. So

erg het hierdie eienskap ontwikkel dat hy selfs tenoor sy vrou geslote bly. Sy vrou en sy gesin bly buitekant sy eintlike geestelike staan. Hy self bly teruggetrokke in die diepste skuilhoeke van sy geaardheid. Uit hierdie geaardheid spruit die neiging tot despotiese optrede teenoor sy huisgenote en teenoor sy dorpsgenote. Dit kom veral tot uiting in die verkiesing waar oom Naas hom laat ompraat om kandidaat te staan, en in die botsing tussen sy geliefkoosde dogter en die plaaslike skoolhoof. In sy huislike lewe merk ons hierdie neiging in sy optrede teenoor sy oudste dogter waardeur haar hele liefdesgeluk verrinneweer word. Hierdie dogter het nooit 'n eie huislike geken nie, en sy het ontwikkel tot 'n „versuurde" onderwyseres, 'n senuwrak. Die oudste seun word tot opstand gedryf deur die dwingelandy van sy vader, verval in die geselskap van ongewenste maats, raak die huis uit en boer naderhand so sterk agteruit dat hy 'n moord begaan.

Anders is oom Naas se houding teenoor sy jongste dogter. Hierdie dogter het deur haar vleitaal, haar aanhanklikheid aan haar vader, haar „mooibroodjies-bak" onbewus voorsien aan oom Naas se diepgewortelde behoefte aan teerheid, aan begrip, aan liefkosing. Daardeur het sy oom Naas se guns verwerf, en sy was die appel van sy oog. In *sy* oë kon sy niks doen wat verkeerd is nie, en hy het haar allerlei dinge toegelaat wat selfs aan die moeder nie toegestaan was nie. Daardeur word die dogter weer in die ongeluk gestort.

Die verhaal ontwikkel so dat ons stap vir stap sien hoedat oom Naas opgaan in die rigting van sy eie aard: eensaamheid. Deur sy vroegste lewenservaring het sy gees in 'n sekere rigting ontwikkel. Daardie ontwikkeling gaan sielkundig voort deur sy hele lewe. Hy word vervreem van sy huisgesin. Hy raak vervreem van die kerk. Die klante wat by sy winkel kom koop, vermy hom. Hy raak vereensaam in die omgewing juis deurdat hy almal wil dwing om te handel soos hy dit voorskryf.

Ons sien hom stap vir stap ontwikkel tot volslae lewensvreemdheid, vereensaming, en dan bereik hy dié stap wat die mens volkome afsny van gemeenskap met sy medemens: kranksinnigheid.

In een van ons tydskrifte het 'n nougesette ontleding verskyn van hierdie roman *Van Aangesig tot Aangesig*, 'n

ontleding waarin die skrywer tot die gevolgtrekking kom dat die boek vanuit die standpunt van die diepte-sielkunde heeltemal suiwer is. Dit is goed dat hierdie ontleding gemaak is, en dit kom die roman ten goede dat suiwerheid in hierdie opsig gekonstateer is. Ek mag egter die aandag daarop vestig dat sielkundige waarheid 'n voorvereiste, sy dit dan 'n onmisbare voorvereiste, by 'n kunswerk is. By die kunswerk en die waardebepaling daarvan moet suiwer estetiese oorwegings die deurslag gee, die enigste leidraad wees. Dit is wel waar dat sonder die psigo-analitiese insig hierdie roman moeilik te deurgrond en te beoordeel val (ek praat nie van „waardeer" nie), want — soos reeds aangetoon — bring die stof mee dat dinge uit die onderbewuste gehaal moet word in die lig van die bewuste. In hierdie moeilike proses moet ook die kunstenaar van dieselfde middele gebruik maak as die wetenskaplike ontleder van die diepste skuilhoekies van die sielelewe. En in *Van Aangesig tot Aangesig* kry mens werklik nog soms die indruk, tot nadeel van die kunswerk, dat die „dieptesielkunde" hier nog te bewus aangewend word en dat die suiwere genot van die leser daardeur plek-plek versteur word.

Maar onteenseglik is die ontleding van die sielkundige aspekte nie die hoofdoel van Van den Heever se roman nie. Hy het slegs hierdie stof aangegryp omdat hy daardeur gestalte kon gee aan sy lewensgevoel. En eers deur die vergestalting van sy lewensgevoel word *Van Aangesig tot Aangesig* 'n kunswerk waarvan die estetiese skoonheid reik by die beste wat Van den Heever ons geskink het.

Wat in *Van Aangesig tot Aangesig* gestalte aanneem, is veral Van den Heever se sedelike lewensgevoel, nl. die oortuiging dat elke mens se aard die slotsom is van 'n lang reeks gebeurtenisse. Omdat dit so is, spreek dit vanself dat daardie geaardheid wat uit die verlede uit groei, ook in die toekoms aardgetrou moet ontwikkel. Dit is die noodwendigheid van die lewe, die noodlotsgedagte. Elke mens word dus ook die „slagoffer" van sy eie voorafgaande lewensgeskiedenis Kragte wat voorheen in die mens se gees losgelaat is, kan nie sommer vir elke gril weer aan bande gelê word nie, maar hulle moet onverbiddelik hulle heilsame of noodlottige verloop neem, getrou soos 'n natuurwet. Uit hierdie ontleding is dit ook duidelik dat 'n roman

wat uit so 'n oortuiging gebore is, noodwendig tragies van aard moet wees, dié soort tragiese waar die mens kamp teen magte wat groter is as hy en waaroor hy geen beheer het nie. Dié magte bewerk sy ondergang.

Dis 'n lewenshouding wat mens ver terug kan volg in die ontwikkeling van Van den Heever se kuns. Mens kry dit die eerste keer in sy heel eerste werkie, *Op die Plaas* waar die lewe onbewus nog gevoel word in verband met die kringloop van die natuur: ontkieming, wasdom, dood. Meer bewus, en meer sedelik tref mens dit later in *Droogte* aan waar een van die karakters wat deurgaans 'n selfsugtige lewe gelei het, om die lewe gebring word deur sy eie broer. En dan in *Somer* waar ons 'n swerweling kry wat deur sy dade die ontydige dood van sy ouers veroorsaak het; hierdie persoon is belas met 'n gevoel dat hy ouermoord gepleeg het, en kan nêrens in die lewe tot rus kom nie. Maar nooit het Van den Heever se sedelike lewensgevoel so volledig gestalte aangeneem soos in die jongste roman nie, die gevoel van die wetmatige verloop van die lewe, waarin die willekeurige, toevallige geen rol vervul nie.

Met hierdie ontwikkeling staan Van den Heever, met sy oorspronklike sterk neiging tot die romantiek, ten slotte te midde van die lewe in al sy felheid. Lewensaanvaarding, dit is wat ons hier kry, en daarmee gepaard 'n grondige toespitsing op die psigologiese werklikheid waarin die mens *van aangesig tot aangesig* kom met homself, waarin aan die mens getoon word die drange wat uitstyg uit sy onderbewuste bestaan en wat rigting gee aan sy handelinge. Juis deur hierdie ontwikkeling word dit ook vir die mens duidelik dat elkeen van ons tog maar eensaam moet bly in die lewe, heel dikwels 'n raaisel vir jou self, vol teenstrydighede. Die verborge bronne van ons menslike bestaan maak van ons eensame skepsels te midde van die lewe.

Heeltemal anders is die werk van Mikro, met 'n andersheid wat saamhang met die verskil in temperament van die twee skrywers. By Van den Heever het ons meer die denker aan die woord, die wysgeer, die „*skouende*" kunstenaar. Hy het reeds 'n gevormde lewensgevoel wat kleur gee aan sy gedagtelewe en wat die keuse van sy stof bepaal. Hy het meer die innerlike lewe wat soek na vergestalting deur middel van uiterlik waarneembare stof. Die blik is by hom

na binne gerig. By Mikro het ons daarenteen die „*beskouende*" kunstenaar, die man met die hewige liefde vir die dinge wat buitekant om hom waar te neem val, die kunstenaar van wie die blik na buite gerig is. Wat hy waarneem, gee naderhand vorm aan sy eie menslikheid, openbaar die diepere menslikheid, die ewigheidsgedagte aan hom, en verleen blywende skoonheid aan sy kunswerke. Wat by die skouende kunstenaar van die begin af aanwesig is, is by die beskouende kunstenaar iets wat geleidelik vorm vat. By die skouende kunstenaar is dit hoofsaak, uitgangspunt, daarom word hierdie soort kuns soms so maklik die prooi van didaktiek. By die beskouende kunstenaar is dit iets wat gaandeweg uitkristaliseer, en soms gladnie. Hierdie kunstenaar is op sy beurt weer onderhewig aan die gevaar van mensbeelding sonder dat die lewensbeeld bewus genoeg word om emosionele eenheid te gee aan die totaalbeeld wat deur die kunstenaar uitgebeeld word. Met ander woorde, dit is die verskil tussen simboliek en realisme, twee van die vrugbaarste strominge vandag in ons prosakuns. By die een val die aksent op die idee, by die ander val die aksent op die stof. Die een soort is nie noodwendig groter kuns as die ander nie. Daar is 'n verskil in aard, en die kunshoogte wat bereik word, hang af van die kunstenaar By die eerste soort kunstenaar speel die gevoelslewe van die kunstenaar self die grootste rol, en die neiging is baie sterk om die nadruk te laat val op die gevoelsreaksie wat sekere uiterlike voorvalle by die hoofkarakters te voorskyn roep. By die tweede soort kunstenaar staan die neiging tot verstandelike waarneming en uitbeelding op die voorgrond, en vir hierdie soort kuns is die grootste gevaar juis die objektiewe waarneming en uitbeelding.

In *Huisies teen die Heuwel* voer die kunstenaar ons na 'n Bolandse wynplaas. Daar in 'n vrugbare kloof lê die ou boerewoning met sy witgekalkte mure, sy krulgewels, sy atmosfeer van kalmte en rus wat teweeggebring word deur die hoë mure in die skaduwee van die eerbiedwaardige ou eike. Van die huis af loop die pad na die wingerde toe, vertak hier en daar om die werkers in staat te stel om orals onder die druiwestokke in te kom, en daar anderkant die wingerde kom die paadjies weer die een na die ander te voorskyn, versmelt tot een groot pad net duskant die popu-

# PHILIPS

# *1943 Radios*

**nou in die mark!**

Vertoning van die Nuwe
A-A-N-H-O-U-D-E-N-D-E
Bandsprei - inskakeling

- Beter Kortgolf-ontvangs
- Verbeterde Klank-kontrole
- Groter Stabiliteit
- Nuwe Kabinet-ontwerpe
- Philips se Vakmanskap Regdeur






## Aantreklike Lae-kabinet Radiogram

Tipe 828AN.

'n Voortreflike 7-lamp radiogram wat diens van 'n 10-lamp verrig! Die Laekabinet is in aantreklik gevlamde okkerneuthout met ingelegde askleurige afbeeldinge. Hooftrekke van raamwerk sluit in: Aanhoudende bandsprei driespan-skakelings - kondensator, omgekeerd - terugwerkende klankkompensasie, golf-afstand 13.5 tot 555 meters. Pragtige klank, eersteklas grammofoontoestel.

*Tipe 829AN*, selfde as bogemelde, maar voorsien van outomatiese grammofoonplaat-verwisselaar

★ Die volledige Philips-uitrusting word nou vertoon

BY ALLE PHILIPS-HANDELAARS

**S.A. PHILIPS (Edms.), Bpk., - - - Posbus 7703 - - - Johannesburg.**
**Posbus 2074 Kaapstad - - - - - Posbus 1616, Durban.**

lierbos, slinger dan deur die bos, anderkant uit teen die voet van die berg langs waar die huisies van die werkvolk sit, en loop naderhand teen die steilte dood.

Hier, tussen die ou Kaaps-Hollandse woning en die berg, sukkel die volkies hulle lewe om. In die huis van die baas woon die eienaar wat hom bekommer oor die geestelike lewe van sy bediendes, wat hulle vriendelik vermaan en wat hulle probeer lei op die goeie weg deur vermanings en lering uit die Bybel. Die volkies volg swaar, want die verstrikkings voor hulle voete is veel en velerlei van aard. Heel eerste is daar die kelder waar die wyn gepars word, waar die daaglikse dop uitgeskink word, waar die jong wyn so verleidelik in die vate vloei. Dis hierdie voggie wat hulle so swaar insamel vir die baas, in die sweet van hulle aanskyn, om elke Vrydagaand die skamele weekloon in ontvangs te kom neem met hande wat krom getrek is van die arbeid deur die jare heen.

Daar in die wingerde is die versoeking net so sterk. Hulle weet waar die lekkerste, koelste trosse hang, en as hulle saans afgemat in hulle huisies sit, dan sak menigeen van hulle weer af na die wingerde toe om skelm-skelm van die koel druiwe te gaan wegdra.

Maar daar waar die pad deur die populierbos gaan, daar is dit eers die ergste. Daar in die bos vind die lewe plaas. As een van die volkies sterf, dan begrawe hulle hom met die helfte van sy liggaam binne die bos en die ander helfte daar buite, half teen die hang van die berg. En as die donker toeslaan, dan tou die hele jongspan bos-toe om dáár hulle sinne en luste ten volle te gaan botvier. In die populierbos lewe dit tot laat snags, en hulle roep mekaar oor en weer toe om nie oor Oupa Totram se graf te struikel en die ou se rus te verstoor nie, húlle wat in die grond rol met hulle lywe wat brand van die lewensdrif. Hierdie bos, met alles wat oordag en snags daar plaasvind, is die sinnebeeld van die lewe, die sinnelike in die lewe, die primitiewe drange in die mense van hierdie groep.

As hulle moeg gewerk is, as hulle weg het wat die kelder aan hulle kan bied, as hulle in die populierbos vertoef het, dan gaan hulle anderkant die bos uit, in die rigting van hulle huisies. Daar sit die oues van dae, sonder drifte, as die lewensgang sy einde nader, of diegenes wat

om die een of ander rede — as daar bevoorbeeld 'n sterfgeval plaasgevind het, het die angs vir die dood sterk opgevlam in die harte van die groep — nie na die populierbos toe wil gaan nie. Van hulle woon die Kosters die verste, drie broers wat nie eintlik by hierdie volkies hoort nie, maar uit hulle eie tuiste moes vlug uit vrees vir die dieners. Hulle huisie sit dan ook die hoogste teen die berg, waar hulle saans hulle verlange laat vorm vat in die spel van hulle ghitaars, 'n spelery wat die ander volkies byna mal maak. Die Kosters besoek nie die bos nie, omdat daar binne in hulle brand die broederliefde, maar veral omdat hulle die trou ken aan 'n ideaal. Daarom woon hulle ook die hoogste teen die berg. Want die berg, meer nog as die stille boerewoning onder die eike, is die sinnebeeld van die hoë dinge in die lewe van die volkies, die sinnebeeld van hulle verlange na die ewige dinge, die verlange na rus, die verlange om ontslae te raak van die liefde vir die bos en die eindelose geswoeg in die wingerde.

Maar die verlange na die berg, na die hoë dinge van die berg, weg van die populierbos af, is iets wat net af en toe in hierdie mense brand. Gewoonlik is dit die drifte wat met die bos gepaard gaan, wat alle aandag in beslag neem. Dit is dan ook die onderliggende patroon van die hele roman: ons ontmoet die volkies eers in die wingerd, in die populierbos, hard aan die swoeg en hard aan die lewe. Dan kom daar 'n sterfgeval of iets, en hulle skram weg van die bos af, en hulle oë is gerig op die dinge van die berg, want die angs vir die dood werk met hulle. Dan bedaar die angs weer, en een vir een keer die klompie weer terug na die bos toe. Dan weer na die berg toe. En weer terug na die bos toe. Heen en weer. 'n Verdeeldheid tussen die tydelike dinge en die ewige dinge. 'n Verdeeldheid tussen die primitiewe drifte van die groep en die kalmte van die individu. So sien ons die volkies met hulle dubbele erfenis: die oorheersende inslag van die kultuur van Afrika, en die temperende erfenis wat hulle gekry het van die kant van hulle Europese stamouers. Die botsing tussen die massa, die onbewuste, en die individu wat rus ken onder invloed van die „boerebeskawing" wat onder hulle ingedra is en waarvan hulle hele lewenswyse — met voorliefde vir tekste uit die Bybel en al — 'n náglans is.

Die lewe van die groep eindig by die bos. Die baas van die plaas weet diep-in dat hy sy volkies nooit „bekeer" sal kry nie; hy het nog nie moed opgegee nie, maar binne in weet hy dat sy bekeringsdrang bedaar het. En die Kosters — die mense met hulle ideale wat daar bo teen die berg woon? As hulle teen die einde van die verhaal die omgewing verlaat en hulle ou tuiste opsoek, dan vind hulle dat die liefde waaroor hulle gedroom het, reeds aan ander behoort.

In essensie is dit dieselfde beeld van die kleurling-bestaan as wat aangebied was in *Toiings*. Maar daar is tog verskil. Aan die een kant het die frisheid van dialoog en sintetiese taalbeelding nie gewin deur die herhaling nie. Aan die ander kant is Mikro nou veel ryper mens as destyds, en daar is meer lewensdiepte, meer ewigheidswaarde, meer „dinge van die berg" in wat blywende skoonheid aan hierdie roman verleen.

Ek glo egter nog nie dat Mikro se kuns hier die hoogste doel bereik het wat lê in die vermoë van dié kunstenaar nie. Daar is nog te veel wat afdoen aan die volslae afgerondheid van die kunswerk. Voorop stel ek die feit dat Mikro nog nie volkome die dieper menslike waarde van die kleurling se bestaan *wysgerig bewus* deurgrond het en dit tot deel van sy lewenshouding gemaak het nie. In hierdie opsig is daar al 'n groot vooruitgang waar te neem as mens dit vergelyk met wat die toestand was in *Toiings*. Hierdie gebrek aan bewuste klaarheid kom byvoorbeeld tot uiting in die verbroke eenheid van die volsin, en miskien meer nog in die feit dat die roman sy volledige gevoelseenheid eers bereik nadat ons die bygevoegde novelle *Stille Uur* enduit gelees het. Nog 'n aanduiding dat die hoogste nog nie bereik is deur Mikro nie, is die verwarrende veelheid van die persone wat hy op sy groot doek skilder. Dit duur geruime tyd voordat mens effens gang begin kry onder al die karakters uit, sommige waarvan nie 'n werklik nuttige rol vervul in die roman nie. Dis natuurlik 'n verskynsel wat saamhang met Mikro se besondere aanleg as kunstenaar: die *beskouende* kunstenaar, die man wat met sy oë genot skep in die lewe en hom met 'n onbeteuelde roes oorgee aan die nabootsing van die felle kleure van die lewe. Hier lê die glanspunt van sy kunstenaarsaanleg, maar meteens ook die groot

gevaar. Want die liefde vir die dinge van die werklikheid sal hy moet leer onderskik en dienstig maak aan die konsepsie van die groter geheel: die soekende eenling binne die omvang-as-geheel, die volle omvang van die groep, sodat die lewe van die eenling volle aandag ontvang, en die lewe van die groep tog ook nie onnodig agtergestel word nie.

Mikro het reeds ons letterkunde verryk met *Toiings*, *Rou Rieme*, en nou *Huisies teen die Heuwel*. Maar ek is daar ten volle van oortuig dat hy sy beste nog nie bereik het nie. Om dié rede vind ek dit dan ook innig jammer dat hy sy aandag gaan verdeel deur tussenin peuselwerkies te doen. Sy talent behoort aan ons letterkunde, en hy is dit aan ons verskuldig om dit te ontwikkel tot die hoogste moontlike trap van stilistiese suiwerheid.

'n Belangrike gebeurtenis in die afgelope jaar was die romanwedstryd van die Unie-Boekhandel, Pretoria. Die eerste prys is toegeken aan mej. Elise Muller: *Ek, 'n Samaritaanse Vrou;* die tweede aan J. R. L. van Bruggen: *Die Gerig;* die derde aan Kootjie van den Heever: *Skagte.*

Van die pryswenners was mej. Elise Muller die enigste nuweling. Die titel van haar roman verwys na die geskiedenis in die Bybel waar Christus by die waterput vir die Samaritaanse vrou water gevra het om te drink, en haar toe belowe het om haar water te gee wat haar nooit weer dors sal laat kry nie; *sy*, wat eers ongelowig was, het gelowig geword. Hierdie skryfster pak 'n pretensieuse stof aan: uitgangspunt van die geheel is dat die huwelik van twee persone gegrondves moet wees op begrip, wedersydse ooreenstemming, waar die een lid van die huwelik die ander geestelik aanvul en sterk maak. Waar dit nie die geval is nie, moet die huwelik noodwendig misluk, al loop dit nie juis op 'n egskeiding uit nie.

Met hierdie uitgangspunt beeld die skryfster dan twee huwelike uit. In die een huwelik bestaan die skrilste teenstellings: die meisie is Afrikaans van afkoms, die man is Joods; die meisie is Christin, die man behoort aan sy Joodse kerk. Die hele omgewing, van die meisie se kant af, kom in opstand teen die huwelik, en alles word aangewend om dit te voorkom. Die faktore wat die meisie beinvloed is egter te sterk en die huwelik word voltrek. Aanvanklik gaan dit

alles gelukkig genoeg, maar dan vind die botsings plaas, sy word uitgestoot deur haar ou groep, sy pas sleg in by die groep van die man, sy probeer haar man verlaat, maar vir die onthalwe van die kind keer sy later terug om maar die martelgang van die lewe af te lê totdat die dood daar eendag 'n einde aan sal maak.

Die ander geval is die geskiedenis van 'n besonder begaafde moderne stadsdametjie. Sy het 'n bevoorregte opvoeding geniet, het 'n goeie betrekking, en bowendien het sy 'n ideale predikant tot peetvader. Allerhande verwikkelinge bring mee dat hierdie meisie naderhand by die predikant kom inwoon, en daar ontmoet sy 'n jong predikantjie — 'n afstammeling van 'n predikante-geslag, en hy is self oortuigde christen met 'n intens godsdienstige lewe. Die moderne meisie is egter heeltemal ongodsdienstig, of liewer: a-godsdienstig, met geen behoefte aan die godsdienstige lewe soos sy dit leer ken het in haar omgewing, en soos sy dit leer ken het by haar peetvader. As hulle twee op mekaar verlief raak, dan waarsku die peetvader dat die ongelyksoortigheid van hulle lewensbeskouings uiteindelik sal eindig in die vernietiging van die huweliksgeluk, en dat dit noodwendig moet meebring dat die jong predikantjie sy idealisme sal verloor en dan onbekwaam word vir die hoë roeping van sy amp. Dan vlug die meisie en op duistere manier kom sy tot bekering, en die huwelik word voltrek. In hierdie geval kry ons dus eers al die geestelike lyding vooraf, totdat alle misverstand uit die weg geruim is, en die dieper geestelike eenheid bereik word. Dan word al die voorafgaande lyding vervang deur geluk, en karakteradel word beloon.

Die stof is pretensieus. Die skryfster is egter nog onervare en daar is veral twee kerngebreke wat die roman as sulks laat misluk. Eerstens kies sy die verkeerde vorm, n.l. die *ek-vorm*. Hierdie vorm is baie waardevol in die sogenoemde biegromans, veral waar die *ek* of die persoonlikheid van die skrywer alreeds so sterk gevorm is dat dit deurentyd in die blikpunt van die belangstelling kan staan. Die ek-roman laat dan ook by uitstek die lig val op die gees van een enkele persoon, en juis om daardie rede is die moontlikhede van genoemde vorm besonder beperk; terwille van die werklikheids-illusie — een van die onontbeerlikste bestanddele van 'n geslaagde roman — moet alle ander karakters in so 'n

roman in die tweede-persoon beskryf word, met ander woorde hulle moet beskryf word langs 'n omweg, deur middel van wat die hoofpersoon — die ek — van hulle kan waarneem. Daardeur verloor die karakteruitbeelding-langs-n-omweg aan onmiddellikheid en die psigologies-sintetiese metode word heeltemal buite werking gestel.

Hoërop het dit geblyk dat *Ek, 'n Samaritaanse Vrou* juis gebou is op die teenstelling tussen die mislukte en die geslaagde huwelik. Die een helfte van die roman, die mislukte huwelik, kan klaarblyklik nie oortuigend uitgebeeld word in hierdie geval deur middel van die ek-vorm nie. Metodies konstateer ons dan 'n verkeerde vorm in die roman, 'n vorm wat hom nie leen tot uitbeelding van die bepaalde stof nie.

Die tweede gebrek in die roman vind ons in die geskiedenis van die moderne a-godsdienstige dametjie, waar sy verlief raak en dan nie kan trou nie omdat sy nie godsdienstig is nie. Die uitgangspunt van die skryfster betreffende die bestanddele van 'n geslaagde huwelik maak dit klaarblyklik noodsaaklik dat die dametjie tot „bekering" moet kom, of ongetroud moet bly. Die dametjie se pleegvader het om dié rede ongetroud gebly, want die dametjie op wie *hy* verlief was in sy jeug, het ook nie behoefte gehad aan godsdiens nie. Volkome geluk kan dus net bereik word as gevolg van die bekering. Juis hierdie proses van bekering openbaar die onmag van die skryfster, haar onervarenheid, haar onvermoë dusver om 'n mens se sielelewe in sy diepste verborgenhede aan ons te openbaar.

Om hierdie redes moet ons *Ek, 'n Samaritaanse Vrou* beskou as die onrype eersteling van die skryfster, 'n roman wat in hoofsaak as misluk beskou moet word. Daarmee wil nie gesê wees dat die skryfster nie aanleg het nie; menige stemmingstoneel getuig juis in hierdie rigting, en mens sou miskien die toekenning van die eerste prys kan regverdig om die *nuwe talent* wat hier ongetwyfeld tot openbaring kom.

*Die Gerig* van Van Bruggen is veral merkwaardig om die versaking van die tradisionele behandeling van die stof in verband met die Tweede Vryheidsoorlog. Dis eienaardig dat al ons skrywers en skryfsters oor hierdie tydperk 'n pynlike magteloosheid vertoon het teenoor stof uit ons volksverlede. Dis net soos die gees van die student wat volkome

gefikseer raak deur die grootsheid van sy hoogleraar en oor sy werk en gedagtes geen kritiek kan uitoefen nie. Al ons Afrikaanse kunstenaars wat die genoemde soort stof behandel het, is gefikseer deur die heroïese, die piëtistiese, met die gevolg dat die gebeurtenisse van die tyd slegs uit twee standpunte beskou is: die lyding van vrou en kind, en die ongelyke stryd wat die burgers in die veld moes voer. Mens kan dit miskien verstaan en dit selfs regeverdig dat die fiksasie op hierdie twee gesigspunte plaasgevind het. Hoe mens dit ookal regverdig, uit die kunsstandpunt beteken dit eintlik volslae magteloosheid teenoor die stof, en dit beteken dat die verbeelding wat deur die konvensie gebonde is, nie vry is tot kunsskepping nie. Dis eintlik 'n stelling wat geen betoog nodig het nie, veral as ons kyk na die gehalte van ons historiese romans, ons oorlogsdagboeke, die lewensbeskrywings van ons oorlogshelde.

Die aan-bande-legging van die skeppende verbeelding deur die konvensie kan ons ook op ander terreine van ons letterkunde bespeur, byvoorbeeld in die manier waarop realisme by ons tot uiting kom, en dit sou interessant wees om dit deur ons hele letterkunde heen te volg.

Nou is daar egter geen ruimte voor nie, en dis ook nie ter sake nie. Die eindelose geroep om „nuwe geluide" dui miskien in hierdie rigting. Dis dan ook nie soseer nuwe geluide wat nodig is in ons letterkunde nie, maar die vermoë van die skeppende verbeelding van ons kunstenaars om die konvensionele bande te verbreek. Hoe dit gedoen moet word, sal juis bepaal word deur die aanleg van die individuele kunstenaars en die graad van hulle verbondenheid met die volksaard.

By Van Bruggen merk ons dan vir die eerste keer 'n ernstige poging om die konvensionele bande in verband met stof uit die Tweede Vryheidsoorlog te verbreek. Die eerste gedeelte van die roman is konvensioneel genoeg: 'n soort dagboek-verslag van die wedervaringe op kommando. Maar dan kom die nie-konvensionele: terwyl die man op kommando is. word die verwagtende moeder op die plaas verlei om met Engelse offisiere te flankeer en die lewe te geniet op gebuite goed uit Afrikanerhuise. Ná die oorlog kom die man uit die krygsgevangenekamp terug, en dan moet hy uit die houding van sy bure aflei dat iets nie in die haak

is nie, totdat hulle hom dit naderhand reguit vertel. Dan kom die botsing tussen man en vrou, die onvermydelike verwydering, en die ineenstorting van die man se lewe en die dood. Dis bepaald 'n nuwe manier om na dié stof te kyk, en daar skuil heelwat moontlikhede in. Dit is egter te betreur dat 'n skrywer van Van Brugen se ervaring nie sy kanse beter uitgebuit het nie. Miskien is dit te wyte aan 'n gebrek aan rustigheid. Ons mis die rustige agtervolging van gedagtes en handelinge, ons mis die kalme blootlegging van die diepste lewe in die mens. Die dubbelslagtige geaardheid van die inhoud bring mee dat die roman eindig op dié punt waar dit eers regtig dwingend beslag lê op mens se aandag. As die roman 'n ander raamwerk gehad het, anders gebou was, het daar waarskynlik iets meer blywends van tereg gekom.

Om die tweede helfte daarvan, is dit egter 'n roman wat 'n merkwaardige verskyning is in ons letterkunde, en dit kan iets inlui wat ons letterkunde kan bevrug.

Die enigste boek uit die groep, wat as geheel 'n persoonlikheid openbaar en wat mens tot 'n baie hoë mate bevredig om sy geslote bou, om sy uitbeelding van mense en toestande, om sy openbaring van die lewe, is *Skagte* van Kootjie van den Heever. Vandat Kootjie se eerste roman verskyn het, was dit taamlik duidelik dat hy 'n oog het vir die lewe om hom, en dat hy tot hoë mate die sintetiese metode kan toepas by die skepping en uitbeelding van sy karakters. Wat toe nog wel ontbreek het, was 'n gevormde, eie lewensbeskouing. Die mening is dan ook tereg uitgespreek dat Kootjie se kuns pas hoogtepunte sal begin bereik wanneer sy eie lewensbeskouing ryper word, wanneer hy meer mensekennis opgedoen het, wanneer die sin van die lewe vir hom meer vorm vat.

Dat die bedoelde ontwikkeling by hom aan die gang was, het verlede jaar geblyk met die verskyning van sy *Moordkuil*, en hoe ver hy in hierdie rigting gevorder het, het duidelik geword aan die begin van 1942 met die verskyning van *Wie 'n Ander Jaag*. Hoe treffend die vordering ook was, was die lewensbeskouing van die kunstenaar egter nog altyd taamlik sterk omsluier. Nou, met sy jongste roman, *Skagte*, kan dit egter nie meer met reg beweer word nie.

Hierin word die verhaal vertel van 'n seun wat in sy jong dae sy ouers verdriet aangedoen het as gevolg van sy koppigheid en sy onwilligheid om boer te word. Ons sien die lewe ingryp op die plaas; al die broers — selfs ook diegenes wat besig was met uitoorlê-gedagtes — word van die grond afgedwing by die dood van die vader. Nou word hulle bywoners, en hulle word oorhandig aan die genade van hulle medemens, wat 'n vreeslike genade is. Die bywonerbestaan word onmoontlik, en die gesin word gedwing om te verhuis na een van die plattelandse dorpies toe waar die vader „skoenmaker" word, en in sy onbedrewenheid te staan kom teenoor ander sukkelaars en húlle broodwinning bedreig. Die ongeskooldste van die klomp moet uitsak, en word genoodsaak om 'n ander heenkome te vind. Daar bly uiteindelik net een uitweg oor: goudmyne-toe.

Maar dan weet die vader: myntering is sy voorland. Hy sien hoe die gevreesde siekte die sterkste jong mans van die volk verteer, en hulle afbreek dat daar niks van hulle oorbly nie. Hy sien hoedat die mynwekersgesinne swaarkry. En dan besluit die vader dat hy sy eie liggaam sal opoffer, maar dat sy opoffering eendag sy kinders in staat moet stel om uit die myne weg te bly. Die oudste seun behaal 'n graad aan die universiteit, kry 'n goeie betrekking in die staatsdiens, en dit skyn asof hy geborge is vir die toekoms. Ook die ander kinders vorder fluks, en dit lyk of die opoffering van die vader vrugte sal dra.

Uiteindelik breek die dag aan dat die vader die nuus kry: mynteringlyer! Hy moet uit die myn uit. Dit is die einde, die gevreesde einde, wat hy al lankal in sy murg gevoel het, maar wat hy nooit met sy verstand wou aanvaar nie. Maar ook dit is goed, want sy liggaam word die vastrapplek van sy kinders in die samelewing. So het hy gedink, en dit het hom getroos.

Dan kom sy oudste seun by die huis en vertel dat hy sy betrekking laat vaar het en werk gekry het in die myn. Die vader is asof met stomheid geslaan, want sy opoffering was tevergeefs. Nou dink hy aan die leed wat hy sy eie vader aangedoen het, en oor sy berou toe dit reeds te laat was. Sy geknakte gestel stort inmekaar, maar voor die einde daar is, besef die seun sy dwaling, en die ou man sterf met 'n geruste gemoed, uitgeleef en met sy roeping

vervul — soos 'n goudmyn wat heeltemal uitgewerk is en dan uiteindelik van verwaarlosing inmekaar stort.

Die stof is nie nuut nie. Dis al behandel deur Jochem van Bruggen, deur C. M. van den Heever, deur Abram Jonker, deur almal wat hulle besig gehou het met die plaasverlating in Suid-Afrika. Maar dis die eerste keer dat die lotgevalle van een gesin sinnebeeld word van een groot ekonomiese verskuiwing in ons land, dis die eerste keer dat hierdie besondere betekenis gegee word aan die swaarkry van ons mense as ongeskooldes in die stede waar hulle moet stry om nie te vergaan nie. En bo-oor dit alles, bo-oor die lyding van die mens wat soms sinloos lyk, staan die skepping in al sy ewigheid, staan die lewe in al sy geweld waarteen die mens magteloos is.

Dis 'n boek met persoonlikheid, en hierdie boek alleen al regverdig die genoemde prysvraag.

Besondere vermelding moet gemaak word van die eersteling roman van Anna Louize Conradie: *Laura*. Die kern van die verhaal is die sielkundige verwikkelinge in die gees van die jong meisie wat die tydperk van volwassenheid en jonkvroulikheid tegemoet groei. Ek glo dat dit vir die eerste keer in ons letterkunde is dat 'n vrou vir ons so simpatiek invoer in die kragte wat woed in die gees van die wordende vrou in die belangrike lewenstydperk. Die jong meisie, wat voorheen onbewus was van haar liggaam, sien in haar eie spieël hoe haar liggaam die lompheid van die kindertyd ontgroei, hoe dit vorm kry, hoe dit 'n ongekende skoonheid van vorm en lyn anneem, en in die oë van haar tydgenote lees sy onverwags af die krag waaroor sy nou beskik teenoor die ander geslag. Sy voel in haar vreemde drange en drifte roer, en dit laat haar met verwondering staan teenoor die lewe waarvan sy nou die dieper betekenis soek. Soos 'n rooi draad deur die verhaal gevleg, is aan die een kant die begeerte aan 'n lewensgesel, die begeerte om volkome oor te gee alles wat die vrou het; aan die ander kant die jonkvroulikheid wat terug deins vir die lewe en skuiling soek in sy ou onaantasbaarheid, sy ou bestaan van afgeronde geheelheid wat nou dreig om te verval, 'n drang om gemeenskap te soek met die teenoorgestelde geslag slegs deur middel van geestelike aanraking waarby die skoonhede en die aanloklikhede van die liggaam geen rol speel

nie. Hierdie diep verborge sielkundige gebeurtenisse in die lewe van die vrou word vir ons geprojekteer in die lewe van twee jong meisies wat altwee vrouens word, twee meisies — maar die een is, sielkundig beskou, slegs die aanvulling van die ander. Die een meisie soek 'n oplossing van die lewensraaisel in die huwelik waar die liggaamlike alleen die deurslag gee. Sy verval in ellende, en sy moet alleen worstel om voort te bestaan. Die ander meisie soek haar oplossing in die suiwer geestelike huwelik waar die liggaamlike geen rol speel nie; sy trou met 'n kunstenaar wat 'n intense belangstelling het vir die afgetrokke skoonheid, en wat fel voortleef op 'n hoër geestelike vlak. Hierdie vrou se kindjie word te vroeg gebore, en sterf by gebrek aan die nodige rypheid en lewenskrag. Dan soek die twee ou vriendinne mekaar op; die eerste een se kindjie word by familie agtergelaat en tesaam gaan die twee die wêreld in om iewers anders weer van voor af te gaan begin, tesaam. Met ander woorde, die geweldige botsing in die siel van die vrou het hom uitgewoed in die besef dat nog die suiwer vleeslike, nog die suiwer geestelike liefde 'n oplossing van en veiligheid in die lewe bied. Die huwelik kan nie losgemaak word van die liggaamlike aantrekkingskrag nie, maar tegelykertyd kan die huwelik sonder die geestelike grondslag van gemeenskap geen blywende geluk skep vir die vrou nie. Wanneer hierdie besef by die vrou deurbreek, dan is sy gewillig om haar ou afgesonderde maagdelikheid, haar ou kuisheid wat angsvallig volledig en selfgenoegsaam probeer bly het, prys te gee in die hoëre verband van die huwelik wat gegrond is op 'n ewewigtige vermenging van juis dié twee bestanddele wat aanleiding gegee het tot die aanvanklike verskeurdheid van gees.

Wat ek roem in hierdie jong skryfster is haar bewustheid van die dinge wat sy uitbeeld, haar krag om dit om te skep in sinnebeelde met letterkundige skoonheid, en veral haar groot beheersdheid waar sy die intiemste dinge van die menslike samelewing uitbeeld sonder om die perke van goeie smaak te oorskry en sonder om aanstoot te gee. Soos 'n aantal van ons meer ervare skryfsters en skrywers, stel sy — soos Elize Muller in *Ek, 'n Samaritaanse Vrou* — ook intens belang in die huweliksprobleem. Maar hulle stel albei die gelukkige voorbeeld van beheersing — wat nie

verwar moet word met preutsheid en onderdrukking nie — en veral mej. Conradie het 'n sublimasievermoë waarsonder die skrywer op hierdie gebied ligtelik verval in goedkoop sensasionalisme wat gebaseer is op die geslagtelike. Ek moet erken dat ek as opvoeder, maar *veral as letterkundige* in die afgelope jaar bedenklike openbarings in ons letterkunde gesien het van die neiging om die geslagtelike aan te durf in 'n roman sonder dat dit iets meer word as prikkeling. In daardie rigting op lê wel groot leserskringe, maar dit bedreig die kunstenaar se kuns met ondergang in oppervlakkigheid en die gemeenskap word daardeur verlei tot sensualiteit wat moet uitloop op grootskaalse verval van sedes. Die skrywer het ook, en veral in krisistye in die beskawing, 'n maatskaplike en sedelike verantwoordelikheid teenoor die groep wat nie te ontduik val nie. Laat hierdie algemene aanduiding voldoende wees, sonder om die name van werke te noem wat sondig teenoor die goeie smaak, want sonder uitsondering is hulle werke waarvan die letterkundige verdienstelikheid deur hierdie bestanddeel benadeel word.

'n Eie plek het P. J. Schoeman verower met *Op die Groot Spore*, en veral daarin die gedeelte *Nobiyane, Die Ou Zoeloe Filosoof*. Die eerste gedeelte is wel volkekundig van die grootste belang, maar die gevoelige „reisbeskrywing" daarin, verleen daaraan ook letterkundige skoonheid. Maar *Nobiyane*, 'n novelle, het sy eie, letterkundige waarde, afgesien van die gevoelige vertolking van die gees van die inboorling van die ou geslag.

Sonder 'n nadere bespreking noem ek die volgende as verdienstelike romans wat in die loop van die jaar verskyn het: Albert Wessels: *Tog Sterker;* T. C. Pienaar: *Gebroke*, en *Die Winter Gaan Verby;* Kootjie van den Heever: *Wie 'n Ander Jaag;* Du Preez: *Onder Eenvoudige Mense.*

Onder die kortverhale was die oes skraler. Eintlik net twee bundels moet hier genoem word: *Paaie Wat Wegraak* van Van Melle, waar die kern van al die verhale bestaan uit die weemoed van die skrywer oor die oneindige hoeveelheid lewensgeluk wat verlore raak as gevolg van die dwaasheid van die mens; die beste in die bundel is ongetwyfeld *Pop*, 'n omwerking van 'n toneelstuk; verder *Nooit* deur C. M. van den Heever, 'n bundel wat mens moet lees saam

met *Van Aangesig tot Aangesig* om die dieper psigologiese betekenis daarvan in die kunstenaar se ontwikkelingsgang te waardeer. Om die groter mate van lewensrypheid en lewensaanvaardig wat in bykans al die verhale tot uiting kom, is dit seker een van sy ewewigtigste bundels kortverhale wat nog die lig gesien het.

Toe ons reeds persgereed was, het *Ampie, die Kind* van Jochem van Bruggen verskyn. Die uitstekende romanskrywer, Van Bruggen, toon hom hier in sy volle krag, al is daar ook opvallende gebreke, veral in die eerste gedeelte van die boek. Van Bruggen het nou sy siklus voltooi en dit vorm een van die belangrikste bydraes tot ons Afrikaanse prosaliteratuur van die afgelope twintig jaar. Sy mensskeppingsvermoë bly sterk soos altyd; van-binne-uit laat hy hulle lewe en ons die wêreld aanskou deur hulle oë. Hy moet hom net nie laat verlei om te veel intrige in sy werk in te voer nie, want dit pas nie by sy aard nie.

Ons wil van hierdie geleentheid gebruik maak om Jochem van Bruggen, wat onlangs een-en-sestig jaar was, nog baie jare van vrugbare arbeid toe te wens.

Om saam te vat: dit was in ons prosa 'n merkwaardige jaar. Aan die een kant staan die duidelike verryking van ons skone lettere as gevolg van die bydrae van ons ouer skrywers, die belofteryke bydraes van reeds bekende skrywers van die jonger geslag, en die fonkelende nuwe wat bygedra is deur skrywers met eerstelinge. Aan die anderkant staan 'n duidelike neiging tot ontaarding en verwildering as gevolg van die uitbuiting van die onsmaaklike seksuele, wat alleen kan lei tot vervlakking nie net van ons letterkunde nie, maar ook van ons volkslewe. Vir die een moet ons dankbaar wees. Die ander stem ons tot nadenke, en die betrokke kunstenaars moet hulle weereens grondig rekenskap gee van al die faktore wat by die saak betrokke is, veral van hulle sedelike verpligting teenoor die maatskappy waarmee hulle onherroeplik verbonde is.

*Die ses beste prosawerke van die jaar is dan: „Van Aangesig tot Aangesig" (C. M. van den Heever), „Huisies Teen Die Heuwel" (Mikro), „Ampie, die Kind" (Jochem van Bruggen), „Skagte" (Kootjie van den Heever), Laura (Anna Louize Conradie), en „Op die Groot Spore" (deur P. J. Schoeman).*

# Kritiese Geskrifte

**M. P. OLIVIER BURGERS**

IN die afgelope twaalf maande het daar vyf boeke verskyn wat gereken kan word tot kritiese geskrifte:

1. ,,Afrikaanse Letterkundige Kritiek'' deur dr. G. S. Nienaber. No. XI in die Tweede Trek-reeks. Nasionale Pers Beperk, Bloemfontein; 1941; 119 bl.

2. ,,Die Stryd om Ewewig,'' opstelle oor ons strewe na kulturele selfstandigheid, deur C. M. van den Heever. Band in die Kwarteeu-serie, Nasionale Pers Beperk, Kaapstad; 1941; 318 bl.

3. ,,Lewensvorme,'' opstelle oor kultuur, kuns en literatuur, deur dr. F. E. J. Malherbe. Band in die Kwarteeu-serie, Nasionale Pers Beperk, Kaapstad; 1941; 278 bl.

4. ,,Twee Wêrelde,'' opstelle oor Afrikaanse en Nederlandse letterkunde, deur H. A. Mulder. J. L. van Schaik Beperk, Pretoria; 1942; 186 bl.

5. ,,Die Invloed van Gorter op Leopold,'' 'n bydrae tot die studie van sensitivisme, deur dr. W. E. G. Louw. Nasionale Pers Beperk, Kaapstad; 1942; 161 bl.

Nie al die werke gaan oor die Afrikaanse letterkunde nie, en sommige bevat ook stof oor ander aspekte van die lewe as die letterkunde. In die bundels deur Van den Heever en Malherbe verskyn daar, soos die titels aandui, ook opstelle oor meer algemene kultuurprobleme. Helfte van Mulder se bundel, asook Louw se studie vir die doktorsgraad, is gewy aan die Nederlandse letterkunde. Aan die slot van hierdie artikel nog 'n woord daaroor.

Daar het, soos gewoonlik, in tydskrifte en koerante baie boekbesprekings verskyn, sommige interessant en dieptastend, ander oppervlakkig en minseggend; en verder ook 'n aantal artikels, waarin kleinlike en venynige aanvalle gemaak is sonder die onomstootbare motivering en heilige begeestering van die groot deurskouer en wegwyser (,,daardie kritiek wat altyd die mistieke vernuwing van die geestelike lewe is, die vergaan-om-te-ontkiem''), en waarin geantwoord is op die aanvalle met die kleinserigheid van liggeraaktes meer as met die waardigheid van fyngevoelige maar waar-

agtige kunstenaars, wat besef dat groot kuns onaantasbaar is en ontasbaar bly deur die kritiek. Of die kritiek prys of loof of swyg, groot kuns bly groot en sal groot bly. Shakespeare bly Shakespeare, Goethe bly Goethe en Dante bly Dante. Dit is goed dat daar gepraat en geargumenteer word, dat daar verskillende standpunte gestel en verduidelik word, dat daar polemiek gevoer word, dat daar soms met verontwaardiging getoorn en gespot sal word, dat daar soms harde dinge hard en reguit gesê sal word, maar laat dit, in die naam van menslikheid en van wat groot en skoon en waardig is in die lewe, nie verword tot kwaadstekende en venynige kleinlikheid nie. Ons Afrikanerskap moet groter wees as ons partydigheid, en ons menslikheid groter as ons Afrikanerskap.

Dit is 'n verligting om uit so 'n kleinlike woordelawaai te kom in die atmosfeer van sommige van die vermelde boeke.

## Dr. G. S. NIENABER: „AFRIKAANSE LETTERKUNDIGE KRITIEK"

Die werkie van dr. G. S. Nienaber is bestem vir die wyer kring lesers, terwille van wie volksopvoedingswerk verrig word met die Tweede Trek-reeks. Tog maak die boekie die indruk dat dit in die eerste instansie nie vir dié besondere doel geskryf is nie, dat dit oorspronklik bedoel is as 'n ernstiger werk, wat meer die stempel van die skrywer se eie opvattings sou dra as dié van 'n algemeen geldige beskrywing en opsomming van ons kritiese geskrifte, en dat dit daarna gewysig en vereenvoudig is om in te pas by die strekking van die Tweede Trek-reeks en by die lesers vir wie dit bestem is.

In die eerste hoofstuk roer hy aan algemene probleme van die letterkundige kritiek en smaak, en wys hy op die verskillende opvattings wat gehuldig sal word deur mense van verskillende geaardhede. Steunende op die wysbegeerte van Bovet onderskei hy drie tipes: die statiese mens, die dinamiese mens en die normatiewe mens, of, soos Mulder hulle in die inleiding tot sy „Twee Wêrelde" noem, verstands- gevoels- en wils-tipes.

Onder die statiese groep deel hy E. C. Pienaar en P. C. Schoonees in; onder die dinamiese, F. E. J. Malherbe en

C. M. van den Heever; en onder die normatiewe groep N. P. van Wyk Louw. Van A. H. Mulder en G. Dekker is hy nie seker nie. Soms is hy geneig om Dekker, wat hy as ons grootste kritikus beskou, onder die normatiewes in te deel, hoewel hy Van Wyk Louw as die suiwerste verteenwoordiger van dié groep ag.

Maar behalwe oor hierdie indeling, wat — en hy erken dit self — nie 'n wet is nie, maar 'n hulpmiddel om die veld as geheel te oorsien en saam te groepeer wat saamhoort, wei Nienaber ook uit oor ander verskille by kritici, bv. in aandagbepaling by uiterlike resultaat of innerlike belewing, in houding (waardesoekend of skoonheidsoekend), en in aanleg (analities of sinteties). Dan wys hy nog op die groepering: boekresensies; biografiese studies; omvattende literatuurgeskiedenisse van 'n groep of 'n tydvak; werkgeskiedenisse; stylgeskiedenisse; polemiek, kritiek oor kritiek, en studies oor kritiese beginselleer.

By sy behandeling van die Afrikaanse kritiese geskrifte maak hy van hierdie teoretiese beskouings gebruik. In 'n tweede hoofstuk behandel hy die ,,Eerste Roersele'' van voor 1900; en dan volg ,,Die Periode van 1900-1920,'' toe verdieping gebring is, o.a. deur J. H. H. de Waal, G. S. Preller en J. Kamp; daarop ,,Ambisieuse Poginge,'' waarin literatuurgeskiedenis en kritiek gegee is deur G. Besselaar, L. van Niekerk, E. C. Pienaar, P. C. Schoonees, G. Dekker en P. J. Nienaber (dit mag die kenner van ons letterkunde en kritiese geskrifte wel verbaas om lg. naam in hierdie tydvak vermeld te vind); dan ,,Die Strewe na Hoër Eenheid,'' waaraan deelneem o.a. C. M. van den Heever, Abel Coetzee, F. E. J. Malherbe en H. A. Mulder; ten slotte 'n samevatting, waarin nog melding gemaak word van A. Jonker ('n statikus) en N. P. van Wyk Louw.

'n Indeling word gevolg, wat half op historiese grondslag berus en half op die doelstelling en rigting van die kritikus (òf om 'n ambisieuse poging aan te wend om 'n groot gebied te dek, òf om te strewe na 'n hoër eenheid). So kry die werk iets dubbelslagtigs, wat ook vir die lesers, vir wie die werk bestem is, verwarrend mag wees. Dat Dekker ons grootste kritikus is, blyk glad nie uit die wyse van stof-indeling en -behandeling nie; en die wyse, waarop Nienaber N. P. van Wyk Louw behandel, laat reg geskied nòg aan die

aanduiding van Louw as „die suiwerste verteenwoordiger van die normatiewe mens" in ons letterkunde (die omlyning van sy beskouings ontbreek), nòg aan Louw se plek in ons kritiek in sy geskiedkundige verband as vernaamste woordvoerder van die jonger groep digters.

Afgesien hiervan is dit die eerste, enigsins uitvoerige oorsig en samevatting van die onderwerp, wat soms groot moeilikhede vir die student en vir die gewone leser oplewer. Nienaber neem self nie 'n ekstremistiese of eensydige houding aan nie, en hy stel etlike dinge in goeie perspektief. So wys hy op die oppervlakkige en populêre in E. C. Pienaar se werk; die eentonige resepagtige by P. C. Schoonees en sy oorgang van die suiwer-estetiese tot 'n breër opvatting; die jeugdige frisheid, maar ook die onewewigtige en gevaarlike entoesiasme by F. E. J. Malherbe; die toespitsing op die persoonlikheidskern van die skrywer by G. Dekker, maar ook die beperktheid van sy begrip van die jonger digters; en by H. A. Mulder juis die gemoedsaard en vermoë om die struktureel-ingewikkelde modernes te begryp en te waardeer.

Interessant is dit om na die oorsig stil te staan by die jongste bundels kritiese opstelle van drie van die persone wat Nienaber behandel.

## C. M. VAN DEN HEEVER: „DIE STRYD OM EWEWIG"

In hierdie bundel lewer Van den Heever geen beskouings oor enkele boeke of skrywers nie, maar wel algemene studies oor kulturele aangeleenthede, waarby die letterkunde ook ter sprake kom, en dan hoofsaaklik ten opsigte van algemene vraagstukke, soos bv. dié van navolging en oorspronklikheid, mode in die letterkunde, die voortbestaan van Afrikaans, die kontak van die skrywer met die werklikheid, die benadering van poësie, en die kern van ware kultuur. Alleen een opstel gaan spesifiek oor „ 'Ras' en Maatskaplike Verhoudinge as Agtergrond van die Afrikaanse Letterkunde." Hy beweer hierin dat die behoud van die blanke beskawing in Suid-Afrika ons grootste probleem is, en dat dit opgelos kan word op die grondslag van 'n menslike en christelike blanke meerderwaardigheid. Verder bespreek hy die behandeling in ons letterkunde van stof gelewer deur die verhouding van

die blanke tot die inboorling en die kleurling (dit werp lig op sy verhaal „Die Einste Harry") en deur die verhouding tussen Afrikaner en Engelsman.

Die Van den Heever wat ons hier ontmoet, is nie meer presies die Van den Heever wat Nienaber ontleed het na aanleiding van „Die Digter Totius" en „Die Afrikaanse Gedagte" nie. Hy wy minder aandag aan abstrakte begrippe en aan die filosofies-metafisiese. Dit wil voorkom of hy self die stelling toegepas het wat hy in een van die onderdele van „Die Steil Pad" beskrywe: kontak met die werklikheid, kennis van die mens en die wêreld is onmisbaar vir die skrywer as sy talente geleidelik en gaaf, onversplinter, moet ontwikkel. Van den Heever het die pad van realistiese besinning opgegaan.

Daarmee hang ook saam die opvatting dat die kunstenaar nie noodwendig onewewigtig moet wees nie, dat hy, net soos elke ander kultuurmens, moet streef na ewewig. As tiperend hiervan en van die aard van die hele versameling kan 'n paragraaf uit 'n ander onderdeel van die interessante „Steil Pad" dien: „Die ou Grieke het reeds vir ons geleer dat in die woord ewewig alles opgesluit lê. In die oordrywing of onderskatting lê altyd 'n halwe waarheid, so het Plato beweer. Die diepste lewenswysheid lê nie in uitbundige plesier nie, nog minder in sieklike smart, het 'n ander wysgeer gesê, maar in 'n maatvolle, ewewigtige lewenshouding. Wie in staat is om verstandig te vergelyk, moet wysheid, regverdigheid en balans besit. Dit werk soos 'n magneet wat verdeelde kragte na 'n vaste middelpunt ruk."

In die gedurige strewe na ewewig lê daar natuurlik ook gevare: die gevaar van die middelmatige, van vrees vir 'n groot gevoelservaring in die lewe, die uitsluiting van meevoerende entoesiasme oor 'n werk wat as goddelik skoon belewe word, die uitsluiting van die ekstatiese ervaring van hemelse geluk of afgrondelike smart. Die mees lewenswyse sou wees om die gevoelslewe van die gees nie te sluit vir hierdie dinge nie, en tog die verstandelike deel van die gees 'n ewewigskeppende funksie te laat vul. So iets soos wat ons vind by N. P. van Wyk Louw. Ontroering en 'n diep, ryk gevoelslewe plus besinning.

Van den Heever weet ook goed dat besinning nie alles

*ONDERSTEUN ONS ADVERTEERDERS*

vermag nie. Langs die kultuur waarvan besinning 'n element is, is die natuur as oer-kragbron, die basis van ons groeikrag. „Groei is 'n natuurlike proses; verstandelike besinning 'n toestand wat die denker, geestelik altans, buite die groeiproses stel en hom dus uitskakel uit belangrik, onbewus werkende skeppingsmagte . . . Groei en besinning, dit is merkwaardige dinge naas mekaar, en tog: *hoe sterk is die lewenskragte wat onbewus arbei teenoor die mens wat bewus wil ingryp, verander en na sy gewonne oordeel wil smee en rig*" (Ek kursiveer.) Hierdie oppermag van die lewe self is iets wat ons ken ook uit C. M. van den Heever se romans.

Die ekstatikus, die rapsodies-onewewigtige, die meeslepende geesdriftige, wat besinning mis, loop ook gevare tegemoet. Drif sonder besinning lei tot ankerlose wisselvalligheid en gebrek aan diepte en deurpeiling van die lewensverskynsele.

En daarna strewe Van den Heever: ankervastheid en deurpeiling van die lewensverskynsele. Agter die mode, wat in die tydperk voor 1880 in Holland gedien was met die alledaagse, die gemaak-godsdienstige, die opgeblase vaderlandsliewende, wat daarna in die Tagtiger-tydperk oorgegaan het tot die verheerliking van die eie ek, en nog later, ná die eerste Wêreldoorlog, die gelade woord wou hê, „die beeld wat soos 'n bliksem verlig, die nerveus-skerpe, die gedrongene" — agter die mode in sy wisselinge soek Van den Heever na die algemeen-menslike, die aangrypende, die ontroerende.

Hiermee hang saam sy aanvalle op wanbegrippe en wantoestande. Hy het hulle as lewensverskynsele ondersoek, deurpeil, geweeg en te lig bevind. Daarom sy aanvalle op: die propagandisties-nasionale; die lewensleë nabootsing van groter nasies se moderne wankultuur; skyn-erns sonder diepte; die ongerymdheid om 'n lastervergadering met 'n gebed te open; die verengelste Afrikaner wat plotseling 'n Afrikanerskap openbaar „waarop jy 'n vuurhoutjie kan trek"; die onsinnige en foutiewe aanhaling vir bykomstige doeleindes van gedigte, wat nooit geskryf is „met die bedoeling om volksbyeenkomste te verdonker met neerslagtigheid wat op misverstand berus nie"; en die wanbegrip dat jy kultuur beoefen alleen wanneer jy 'n teenparty opdons en kultuurorganisasies stig. Stel teenoor laasgenoemde Van den

Heever se eie formulering: „Dit is die verantwoordelikheidsin teenoor ons self, teenoor die heilige kragte wat ons onontgonne in ons dra wat aan kultuur sy diepste betekenis gee."

Sy spesifieke uitsprake oor die letterkunde wys dat Van den Heever, wat die stryd om ewewig stry, glad nie die diep gevoel wil ban nie. Tesame met die behoud van 'n Afrikaanse kern in ons letterkunde pleit hy vir meer as die lokaalmenslike, vir die weergawe van diep-menslike gevoel met gekonsentreerde krag en vormhelderheid. Hy wil hê die uitbeelding van die ewige in die mens, uitstygend bo kleinrealisme.

In „Gedigte en die ‚Gewone Leser'," 'n onderdeel van „Die Steil Pad," gee die skrywer sy belangrike opvatting van kuns: „dit bly nog altyd die hoogste noodwendigheid in die kuns om die diepste, ontroerendste dinge te toon deur die helder vensters van die woorde."

In dieselfde onderdeel gee die skrywer 'n ontleding en waardering van 'n gedig van Karel van de Woestyne, wat kan dien as voorbeeld van hoe poësie benader kan word „met al die vermoëns, al die spankrag, al die inlewensfynheid van die gees."

Effens hinderlik in hierdie werk is tekens van 'n sekere ingenomenheid met sy eie styl by Van den Heever (bl. 83), van beeldejag (307), en 'n prekerige element (168).

Die bundel is ongetwyfeld 'n interessante, gedagte-prikkelende werk, wat by diegene wat vatbaar is daarvoor, sal bydra daartoe om kulturele diepgang te bring.

## F. E. J. MALHERBE: „LEWENSVORME"

Hierin vind ons, net soos in „Die Stryd om Ewewig," geen spesifieke boekbesprekings of uitweidings oor bepaalde skrywers nie, met uitsondering van die studies oor Kloos, Henriette Roland Holst, Couperus, A. van Schendel en Teun de Vries, waarmee die bundel eindig, en die opdrag by die dood van Langenhoven, waarmee dit open.

Laasgenoemde bevat langs juiste aanduidings van Langenhoven se werk (skrywer van letterkunde vir almal, wat sy volk leer lees het; 'n opregte mens vervul met die drang tot liefdediens) ook oordrywings wat die besonne leser, selfs die bewonderaar van Langenhoven, dadelik hinder: „Hierdie

lewendigste en helderste siener is dood — beswyk onder die las van sy liefde. Geen groter ramp kon ons volk getref het nie."

En daarmee is ons dadelik in kontak met die teenvoeter van die stryder om ewewig, die verheerliker van wat Emile Lucke die grensmense, die heftige afgrondsnature genoem het, wat geen „innerlike ewewig en die gemaklike vrede" ken nie, wat in uiterstes lewe. Malherbe is nog die rapsodies-entoesiastiese, en wat Nienaber geskryf het, is nog waar: „As die soort kritikus se gemoed eers in ontroering geraak, kan hy so maklik voortswewe op hierdie deining van sy gemoed en nie meer die *werk* bespreek nie, maar sy stemminge verantwoord."

Verblydend is dit om in „Die Daad" die woorde te lees: „Ons is dankbaar om elke openbaring van groeikrag, elke teken van wasdom in Skoonheid en Wysheid in die Afrikaanse geskrewe woord na te gaan en daarvan te getuig." Maar doen Malherbe dit? Die daad beteken meer as die woord.

In die opstel „Teen Estetisisme en Dilettantisme," na aanleiding van Pfeiffer se werk „Umgang mit Dichtung," wys hy, net soos C. M. van den Heever, daarop dat poësie diepgaande, langdurige en inspannende studie vereis, en stel hy dit as sy opvatting dat dit in die letterkunde nie gaan om skone vorme nie maar om betekenisvolle vorme. Dirk Coster se mening, wat aangehaal word, dat 'n mens spaarsaam moet omgaan met die lig van die ewigheid, anders dreig die gevaar van verwardheid, herhaling en retoriek, is 'n stelling wat met vrug deur Malherbe self toegepas sou kan word.

Tereg stel hy in die opstel „Kuns om die Kuns" die vereiste dat kuns terwille van die kuns gepaard moet gaan met diepe lewensverantwoordelikheid en wat hy noem „vormbelewing van die idee," hoewel hy soms die skyn van logiese redenering wil skep sonder deeglike bewysvoering (bl. 167).

Interessant is dit om by Malherbe, na aanleiding van prof. Pongs, ook die gedagte wat ons opgemerk het by C. M. van den Heever, nl. aan die sterk lewensmagte wat op geheimsinnige wyse werk, te vind: „sterk lewensmagte wat óók buite die wil in ons werk: wat die kunstenaar met die geweld van 'n noodlot dwing, lê dieper as die wil, dit lê

in jou ganse wese, in ras en bloed, in die gees van jou voorvaders, in die inwerking van die jou omringende wêreld, in die moederspraak met al sy assosiasies en herinneringsbeelde opgegaar in jou onbewuste en wat steeds weer in nuwe verbindinge kan opstaan, in al die onbewuste grondkragte, ook beïnvloeding van die vreemde, wat bymekaar vir jou maak wat jy is en in die laaste instansie jou lewe beslis."

„In sy pleidooi vir groter, meer algemeen-menslike motiewe vergeet Malherbe egter dat dié elemente by die skrywer ook motiewe-keuse bepaal.

In „Poësie as Lewensuiting" kry ons die geleentheid om na te gaan hoe Malherbe die leser wil wys hoe om poësie te waardeer. Na die belangstellingwekkende aanloop, „die leser moet dus van al die skoonheidselemente van 'n gedig bewus word en die lewende eenheid daarvan waardeer as lewensvorm van die kunstenaar," volg egter die ontstellende mededeling, „daarby moet hy in die eerste plek onderskei tussen ritme en maat." Net asof vir die persoon wat werklik gevoelig is vir poëtiese skoonheid, die verskil van enige waarde hoegenaamd is, laat staan nog in die eerste plek! En dan volg 'n uitweiding oor skandering met musikale notering, waarby sommige vokale (bv. „al *we*-nend deur die lange nag") vir my gevoel te lank gemaak word, en verdere paragrawe oor intonasie, tempo, rym en plastiek. Veel waarder is C. M. van den Heever se woorde oor skandering, enjambemente, ens.: „Dit alles moet wegsak in die gees van die leser sodat hy 'n gedig van binne-uit kan sien en verklaar."

## H. A. MULDER: „TWEE WÊRELDE"

'n Besonder interessante werk, waarin die skrywer 'n aantal boekbesprekings en artikels oor individuele skrywers en aparte onderwerpe uit die letterkunde, deels in Afrikaans en deels in Nederlands, wat reeds verspreid verskyn het in tydskrifte, nou saamgebundel het. Die polemiek, waaraan Mulder deelgeneem het, naamlik oor weekheid en gespierdheid in die poësie, is nie hier opgeneem nie, omdat, volgens die skrywer, die aksent daar op bysake geval het.

Luidens die inleiding het die titel 'n dubbele betekenis:

dit verwys beide na die twee wêrelde van die Afrikaanse en die Nederlandse Letterkunde, en na twee wêrelde van die lewe en die skoonheid. Die vasstelling van die verband tussen laasgenoemde twee in 'n kunswerk is, volgens Mulder, die taak van die kritikus.

Die afdeling oor die Afrikaanse letterkunde open met 'n kort opstel oor „Die Toekoms van die Afrikaanse Letterkunde," wat Mulder, net soos C. M. van den Heever, sien in die rigting van 'n meer algemene menslikheid.

Daarop volg 'n reeks studies, met die meeste waarvan die belangstellende in ons letterkunde seker reeds kennis gemaak het, en wat aantoon hoe waar Nienaber se opmerking is dat Mulder ons meer ingewikkelde digters, en vernaamlik die jongeres, van al ons kritici die beste verstaan en vertolk, al hoef 'n mens nie orals met hom saam te stem nie.

Daar is die interessante oorsig „Hoogtepunte in die Afrikaanse Liriek," waarin die skrywer eers sy opvatting oor die magiese werklikheid van 'n gedig gee en die twee groepe digters bespreek [(a) digters van brandende menslikheid, singers van menslike nood; teenoor (b) digters van suiwerder artistisiteit, hoeders van goddelike vuur], en waarin hy daarna, karakteriserend en waarderend stilstaan by Celliers, Marais, Totius, Leipoldt, F. van den Heever, Theo Wassenaar, C. M. van den Heever, Elisabeth Eybers en die twee Louws. Alhoewel nie almal met hom sal saamstem nie, bv. oor F. van den Heever en Wassenaar — en dit is ook nie nodig nie — sal elke toegewyde leser van ons jonger digters die juistheid van Mulder se karakterisering van die twee Louws erken:

„W. E. G. Louw is die mees egosentriese, vroulik gevoelig en verfynd tot weeklikheid toe . . . Sy werk beeld 'n sterk persoonlike stryd uit tussen wat dr. Schilder eenkeer genoem het: Eros en Christus. Dinamieser is die persoonlikheid van N. P. van Wyk Louw, vormvaster reeds uit die staanspoor; die tipies Christelike verskeurdheid ontbreek in sy werk, waarin veeleer 'n Baudelairiaanse trots hom oprig en die ellende en heerlikheid van die mens as tegelyk aardsgedrewe en goddelik-besielde wese na die starre hemele geslinger word, hoewel dit tewens na 'n heldere eenvoud streef."

Dan volg die opstel oor „Leipoldt as Individualis," waarin die digter geteken word as 'n groot eensame, en die verband

aangetoon word tussen Leipoldt se werk en sy persoonlike aanleg sowel as sy lewenservaringe. Hoewel beide aanleg en ervaring, soos weerspieël in Leipoldt se sonnette, effens te eenvoudig voorgestel word, en hoewel die tekening van Leipoldt se jeug as nie ongelukkig nie nadere omskrywing verg, is hierdie opstel 'n belangrike bydrae tot die kennis en begrip van Leipoldt, van wie Mulder sê dat hy, onder invloed van Condillac en Herbart se sensualisme en lewensfilosofie, ten spyte van Boeddhistiese en ander diwagasies, 'n materialis gebly het met die lewensbeskouing van die negentiende-eeuse positiwiste en die natuurvisie van die negentiende-eeuse impressioniste.

Belangrik vir die begrip van ons jonger digters is die „Dialoog met my Alter Ego" (oor N. P. van Wyk Louw se „Lojale Verset") en die reeks studies en besprekings oor ons „Nuwe Poësie," waarin Mulder N. P. van Wyk Louw behandel ('n omvattende studie in Nederlands geskryf), Elisabeth Eybers, W. E. G. Louw en Uys Krige (lg. ook in Nederlands).

Die ontleding en waardering van N. P. van Wyk Louw se lewenshouding en sy poësie is treffend en waardevol, alhoewel dit nie orals feilloos is nie. Die aanduiding van die rolle van man en vrou in verband met die „Gesprek van die Dooie Siele" plaas Mulder juis andersom as wat die digter dit self bedoel het, volgens informasie verstrek deur W. E. G. Louw. Verder word die aard van Van Wyk Louw se romantiek, sy natuurbeskouing, sy godsdiens en sy begrip van skoonheid as kreatiewe drif ontleed en aangedui. Die kritiek op „Die Dieper Reg," beide wat tekortkominge en voortreflikhede betref, is raak gesien en gestel.

Die studie oor Elisabeth Eybers kon uitvoeriger gewees het. Na aanleiding van W. E. G. Louw se bundel „Terugtog" wys Mulder op die waardevolle in sy gedigte (die sensitivistiese, die presiese enkele woord), maar noteer hy ook wat hy beskou as gevare wat die jonger Louw se poësie bedreig ('n sekere presiositeit, herhaling, grootsprakigheid en die belemmerende uitwerking van twyfel). In Krige sien Mulder 'n digter wat kuns gee, ten spyte van homself en sy uitgesproke begeerte om nie kuns te skep nie maar slegs sy gemoed uit te stort. Die eentonigheid van sy verse is goed aangedui en die aard van sy persoonlikheid juis ontleed.

Die afdeling oor ons prosa bevat stukke oor D. F. Malherbe („Die Profeet"), C. M. van den Heever („na aanleiding van ‚Laat Vrugte' "), J. van Melle, Hettie Smit ('n artikel in Nederlands oor „Sy Kom Met Die Sekelmaan"), P. de V. Pienaar („Die Oorlogskind en Ander Verhale") en Mikro („Huurlinge").

Dit is interessante stukke, waarin die kritikus gebreke en deugde skerpsinnig aandui, alhoewel sy finale waarde-oordeel soms (bv. oor J. van Melle en P. de V. Pienaar) nie net so deur ander aanvaar sal kan word nie.

Die afdeling oor die Afrikaanse letterkunde word afgesluit met 'n kort waardering van Wassenaar se vertelling van „Koning Oidipus," wat gunstig vergelyk word met dié van Vondel en Boutens.

## GESKRIFTE OOR DIE NEDERLANDSE LETTERKUNDE

'n Opregte woord van waardering moet gespreek word oor die studies oor die moderne Nederlandse letterkunde wat veral Mulder en W. E. G. Louw gelewer het. Die aantal artikels oor figure soos Verwey, Van Deyssel, Henriette Roland Holst, Nijhoff en Marsman, en Louw se toegewyde studie oor Gorter en Leopold sal veel daartoe kan bydra om die belangstellende Afrikaner te lei tot *'n hopelik* bevrugtende sekerlik verrykende nadere kennismaking met die grootste geeste van die stamverwante Nederlanders.



*ONDERSTEUN ONS ADVERTEERDERS*

# Poësie

C. W. HUDSON

DAAR het in die afgelope jaar slegs drie nuwe bundels Afrikaanse poësie die lig gesien, t.w. *Weerlose Uur*, deur Ernst van Heerden, 'n bundel versamelde *Kwatryne*, deur I. D. du Plessis, en 'n versameling *Oorlogsgedigte*, deur Uys Krige. Naas die twee alreedsbekende digters was dus slegs een jongere produktief.

Met betrekking tot die strekking in eersgenoemde bundel vervat, is veral toepaslik die stelling van Albert Verwey dat die ware betekenis van jeugdiges vir 'n digterlike beweging nie bepaal word deur die mate van getrouheid aan 'n sekere poëtiese norm nie, maar deur die lewenskrag van hulle oorspronklike afwykinge. Sulke afwykinge moet individualiteit besit om 'n eie kleur aan die beweging te gee. Om vernuwing in die huidige jongste Afrikaanse poësie teweeg te bring, moet 'n jong digter by magte wees om in sy poësie op te neem al die winste van die verfynde impressionisme van die Louws, Elisabeth Eybers, Uys Krige, I. D. du Plessis. Hy moet oor 'n tegniek, woordkeuse, plastiek, ritme, woordklank beskik wat geskool is in die beste van die individualistiese en estetiese digkuns van die jongste Afrikaanse digters om 'n vernuwing van hierdie rigting teweeg te bring.

Waar hierdie krag ontbreek, sal instede van vernuwing onvermydelik dekadensie van 'n reeds bestaande uitdrukkingswyse intree. Ons jongste digkuns neem nie die kleur van 'n beweging aan nie; dit is nie 'n strydende gemeenskap van verwantes nie. Dit is slegs die individuele uitinge van 'n aantal geeste wat nie 'n strydende gemeenskap uitmaak nie. Hierdie gebrek aan samehorigheid werk dekadensie in die hand.

In hierdie lig moet daar dan ook 'n vermaning tot die jongste skrywers uitgaan: waak teen dilettantisme! As ons sommige van die uitinge in ons letterkundige blaaie nagaan en die strekkinge daarin ontleed, dink ons onwillekeurig aan die toepaslike woorde van Frederik van Eeden: „Afkeurenswaardige dilettantisme noem ik het, als men zich

in een of andere belangrijke menschelijke werksaamheid, in kunst, techniek, wetenschap of algemeene wijsheid met groot vertoon komt presenteeren als gezaghebbende deelnemer, of zelfs leeraar, terwijl men daarbij blijk geeft volstrekt niet te weeten, wat er reeds door anderen in soortgelijke werkzaamheid is verricht en tot stand gebracht." As ons digters so 'n verstandige waarskuwing in ag neem, sal ons poësie nie verflou tot oppervlakkigheid nie en sal Marsman se bewering nie van toepassing op ons poësie word nie: „Men moet *drager* zijn van het geslacht, niet de bloedzuiger."

Gewoonlik is tydgenote nie by magte om 'n juiste oordeel oor die digkuns van 'n eenselfde tydsgees te vel nie, want by so 'n oordeel word daar geen ag geslaan op die tydsverband waarin sulke kuns wortel nie, daar dit met ouer maatstawwe gemeet word wat werklik geen betrekking op die tydgenootlike geesteshouding het nie. (Vgl. die miskenning van Keats, Perk, ens.) Maar ons is egter by magte om aan te voel as daar tekens van dekadensie voorkom van verskynsels wat alreeds bestaan. Dit is die lig waarin *Weerlose Uur* beskou moet word. Vir 'n digter om erkenning te verower, is dit beter om 'n eie individuele rigting in te slaan as om 'n satelliet te wees van 'n alreedsbestaande kultus. Van Heerden het vergeet dat 'n digter individualisties kan wees sonder om sy individualiteit daarmee in te boet. 'n Kenmerkende onoorspronklikheid veroorsaak dat die poësie hierin geen sterk indruk van individuele oorspronklikheid openbaar nie. Daar is talle ongelukkige littekens in sy poësie aan te toon wat van navolging van die jongste Afrikaanse digters, I. D. du Plessis, N. P. van Wyk Louw en W. E. G. Louw, getuig. As dit nie die digterlike modewoorde van hierdie digters is wat naklink in *Weerlose Uur* nie, is dit die beeldaanwending. Hierdie dinge benewel die indruk van egtheid en spontaneïteit wat ons in egte kuns verwag. Ons wys op 'n paar voorbeelde: o.a. „*heldere* weemoed" in „Die Besoeker," „verdwaasde krag" in „Die Uur," „my goue vlammigheid" in „Die Beleerde Hart." In „Herfs-herhinnering" tref ons N. P. van Wyk Louw se geliefde woord „ '*heldere*' blydskap" weer aan en verder die „*helder* meeue van vereensaming" of „bewoë dae het teen my trae lewe aangeslaan," waarin die klank van W. E. G. Louw natril, en ook: „die vaalblom van my nederigheid" („Lied

aan Salome") wat sterk herinner aan: „windkelkies van Sy nederigheid" in laasgenoemde digter se gedig „Blomme" in „Terugtog."

Die hele geestelike atmosfeer van die jongste Afrikaanse poësie het op Van Heerden ingewerk, en die inslag daarvan het geen besonke poësie help skep nie. Sy poësie openbaar geen strenge besinning teen wat onewewigtig in daardie poësie is nie. Hy staan krities te „weerloos" teen dié invloed. Baie gedigte gee die indruk dat die talent daaragter te skraal is vergeleke met die uitingsdrif.

Om hierdie rede bevat die bundel slegs 'n paar gedigte wat suiwer genoem kan word. Opvallend is juis hulle dié waarin Van Heerden se tegniese vaardigheid nie die werklike gevoel oorwoeker nie, maar waarin die vorm en inhoud heg aaneengesmee is tot gestalte van sy skeppende gedagte self. Onder hierdie gedigte behoort, ondanks onvaste reëls, „Fusillade":

*Hy dink aan kinders, voëls en bome in die son,*
*aan lande waar die gerwe geel lê,*
*aan water wat ondenkbaar helder vloei,*
*aan wolke-vaandels wat hoog en ver uitwaai . . .*
*hy dink aan koppie-klanke, vroeë rook,*
*en die uitroep van 'n vrou,*
*aan warmte, heimlik en soet*
*aan perde se skorre gerunnik,*
*die stofpas van die aandtrop teen die bult,*
*aan die ou meul wat so doelloos draai . . .*

*Soldatestewel knars op gruis,*
*gewere word so flink soos blits gerig,*
*sekondes en eeue gaan verby . . .*
*die skietbevel bly uit.*

Dis jammer dat die bundel nie met meer selfkritiek van die kant van die digter saamgestel is nie. 'n Aantal gedigte is gebundel wat 'n indruk van leegheid en inhoudloosheid nalaat. Ons dink aan „Gebed," „Die Huigelaar," en „Jy Was Vir My," waarin die tekens van serebrale mooidoenery aangetref word, tesame met 'n algehele gebrek aan konsentrasie van die stuwende gevoel waaruit die skepping

ontstaan. Selfkritiek kon die digter na 'n beter keuse gelei het. Ons dink aan die geslaagde gedig „Die Uur," wat ook 'n sleutel tot die digter se geestesuiting vorm, en aan „Die laaste vesting," wat bekoor deur oorspronklikheid. In hierdie gedigte, wat egter uitsonderings is, word die opregte uiting van die gemoedsaandoening van die digter aangetref. Waar hy nie met die „mooi" vorm sukkel nie, verdwaal die egte gevoel nie in ondeurvoelde rym en ritme nie.

Die totaalindruk van die bundel is, ondanks die gebruik van die woord „helder" te veel onhelderheid; hierdie „mistieke" onhelderheid spruit uit die digter se lewenshouding van intellektuele eensaamheid (Vgl. gedigte soos: „Klein Bestek," „Eensaamheidstrofes," „Die Besoeker"). Dit maak te veel die indruk van opgedronge en nie van-binne-uit belewe te wees nie. Die lewe is meer as 'n nastrewing van „mooi" poëtiese woorde en vorme.

Die poësie in *Weerlose Uur* openbaar die strewe na 'n moderne lewenstyl met al die woorde en simbole wat daarby tuishoort. Hierdie lewensopvatting of ook wel „kultus" het alreeds 'n karakteristieke uiting in die digkuns van N. P. van Wyk Louw gevind: individualisme, 'n sekere kenmerkende woordkultus, Nietschiaanse „trots," en tot op sekere hoogte ook: panteïsme. Ongelukkig is Van Heerden se uiting nie 'n verdieping hiervan nie, maar dit dra tekens van 'n onoorspronklike eensydigheid; die klem lê te swaar op die intellektuele sy, wat net die uitvloeisel is van 'n egosentriese impressionisme. Hierom neig hierdie poësie om te verstik in 'n hiper-individualisme, en juis daardeur verloor dit iets wat die suiwerste besit van alle poësie in alle tye is: Individualiteit.

* * *

In sy jongste bundel wend I. D. du Plessis die kwatryn uitsluitlik aan as kunsvorm. In die Dietse poësie is dit in hierdie opsig 'n voortsetting van die epigram, en van Huygens se „sneldicht," wat onlangs weer deur 'n aantal Nederlandse digters soos Boutens, Leopold en De Haan aangewend is as kunsvorm. Dit is by uitstek geskik om in 'n knal-effek die ontlading van 'n emosie op epigrammatiese manier te gee. Du Plessis wend die kwatryn dan ook met 'n groot mate van sukses aan om een emosie binne die perke

van vier verse te ontlaai. Slegs 'n digter met 'n gekonsentreerdheid van styl en talent vir kunstige taalaanwending as medium vir geestesuiting kan reg aan hierdie kunsvorm laat geskied.

In sy bundel „Kwatryne" lewer Du Plessis weereens bewys van taalvirtuositeit; hy het telkens gelukkige vondste: woorde, uitdrukkings wat verrassend werk. Hy is nie retories nie, is ekspressief kernagtig en tog selde duister. Die ritme van die kwatryne is vol gelaai met egte emosie, 'n emosie wat in die leser natril as 'n stemmingsoordrag. Du Plessis het hartstog en smaak wat in die vorm van 'n onmiskenbare styl geopenbaar word, en aan sy poësie 'n stempel van egtheid besorg.

Die Kwatryne maak 'n indruk van kleurrykheid — die gevolg van talle emosionele uitinge, wat die digtersgemoed in al sy skakeringe belig.

Die gronduiting in hierdie bundel is 'n lewenshouding wat die laaste reste van die konflik tussen sinnelikheid en geestelikheid aandui. Hierdie houding is alreeds vervat in gedig no. XXXVIII van die bundel „Vreemde Liefde":

*Nou voel ek sterk. Ek het geleer*
*om eindelik die onmisbare te ontbeer,*
*en rustig langs duister weë te gaan*
*waaroor die eerste sterre rosig staan.*

Die sleutelkwatryn van die sentrale gemoedstoestand in hierdie jongste bundel is:

*Hoe suiwer die lug se blou*
*En helder elke dag kan wees*
*Sien ek eers nou*
*Na die bevryding van my gees.*

Die weemoedige beklemming wat die gevolg van 'n tweespalt in sy lewenshouding was, is hierin gelouter tot klare lewensaanvaarding, omdat sy geestelike Liefde hom lewensrigting gee:

*Ek het 'n lig gesien, op land en see,*
*Wat nêrens brand nie en tog oral straal:*
*O Liefde, Liefde wat my alles gee,*
*Uit watter dieptes het jy my gehaal!*

So kan hy nou sing:

*Nou is die lewe nie meer bleek*
*En bloedloos nie want rosig breek*
*Die warm lig van jou liefde deur.*
*Dat hierdie wonder moes gebeur!*

Hy het nou 'n anker in die lewe gekry.

Die kwatryne van groep twee maak 'n ander indruk. Dit is veral die uiting van die romantiese by Du Plessis („Voorbode," „Java"); hy tob oor die verganklikheid van lewe en geluk („Hemelvaart"); die ou weemoed sypel soms weer deur en dan genaak hy tot mistieke gedagtes oor die dood.

Hierdie groep kenskets hom ook as 'n talentvolle woordkunstenaar. Daar kom verse in voor wat bewys lewer van raakgekose woorde wat suiwer op die stemming van die leser aandring:

*Die windhonde baljaar en stoei*
*En blaas wit asems snydend soos 'n speer;*
*En op die ys-omraamde leidam roei*
*Haelwit eende heen en weer.*

Ander voorbeelde is die kwatryne: „Afrikaanse plaas," „Na die storm," „Donderwolke" en „Reën in die duine."

Soms as die beklemming hom beetpak in die oomblikke waarin gedagtes aan verganklikheid die draakgestalte is wat alle gulheid blus, kry hy berusting in sy lied, omdat dié hom in staat stel om sy gees te bevry daarvan:

*Hoe kon jy weet in jou vroeë jare,*
*dat hierdie wonder aan jou sou geskied:*
*Om die dag te oorwin en die nag se gevare,*
*Deur die tydlose heerlikheid van die lied?*

Die skeppingsdrang vind nie altyd deurleefde vorm nie, bv. („Onrus") en dit as gevolg van 'n duister woordespel wat 'n te eng-persoonlike kleur dra, en as oordrewe subjektivisties voorkom („Rothenburg," „Op See"). Die „aller-individueelste impressie" vind soms egter uitdrukking in 'n plastiese beeld:

*O rustelose lewe met jou wisselende gang,*
*Skaars sit ek rustig in die saal of jy*
*Kap onverwags, byt steierend op die stang,*
*En skiet 'n afgrond rakelings verby.*

Die grondtoon in die gedigte in groep drie saamgebring, is berusting. Dit is die rus wat volg na die rigtingloosheid van 'n onuitgemaakte lewenshouding. Dit is veral in „Verganklikheid" en „Openbaring" vervat. Hierdie logiese voleinding van die lewenskonflik (wat Aristoteles „waar" sou noem) van die digter, laat hom besluit dat hy „singend sal gaan" deur lewe en belewing:

*So is die lewe. Laat my dit aanvaar*
*Met lig en skaduwee, en singend gaan*
*Om daardie draai waar die Geweldenaar*
*Swyend voor my in die grootpad staan.*

* * *

Die dinamiek van Uys Krige se „Oorlogsverse" tref dadelik. In hierdie bundel sien ons vir Krige uit sy milieu geruk; met 'n eienaardige spontaneiteit sing sy verse. Hierdie verse is vol geesdriftige ontboeseming, soms romanties en lawaaierig en rou uitgesê. Soms werk dit deur 'n mate van eentonigheid en herhaling vervelend. Sy verse is eenvoudig, kragtig en tog ook los, dit wissel af tussen sagte naas vinnige en skerp tone, wat selfs brutaal voorkom; dit is steeds vol skakering.

Krige se ritme is veral skilderend. In hortende kort verse yl hy hygend voort, om skielik om te slaan in 'n trae sleepgang wat voortstu op die gevoelens van verlange, heimwee, verontwaardiging. („Ouverture," „Hospitaalskip"). Hy is besonder bedrewe in die aanwending van die vrye vers in sy poësie, wat aan sy gedigte die kenmerkende afwisseling van kort met lang strofes besorg. Soms is 'n enkele woord 'n afgeronde gevoelsgeheel, soms soveel as tien of elf—al na gelang van die ritme in die emosie wat hom beweeg. Dit laat sy taal by die eerste aanblik primitief, sy gedigte onvolkome van vorm voorkom; maar dit is Krige en hierin lê sy besondere digterskap. Ons let op die gang van sy vrye vers in die ritme van die stap in die volgende strofe van „Die Soldaat":

*Met sy helm op sy kop,*
*bandolier om sy lyf,*
*watersak op sy heup,*
*roer oor sy skouer,*
*stap hy aan deur die stof.*

Dit volg op die strofe met sy lang verse van ses beklemtonings, wat die matheid van die moë wandelaar suggereer soos hy na 'n verre oase in die woestyn aanstap:

*Waar smiddags 'n fris vars windjie stil deur die blare stryk,*
*die stekende hitte, sidderende gloed dan voor die koelte wyk.*

Soos in sy vorige bundels getuig hierdie verse weereens daarvan dat die lewensdrif hoog in Krige opborrel. Sy aandrif is egter partykeer so hewig en ongebonde dat hy tot banaliteite en smaaklooshede oorgaan, soos in die Rabelaisiaanse platheid in „Blomme van die Boland."

Verder is hierdie uiting dié van Krige se persoonlike indrukke; dit is stemmingsreaksies op die onmiddellike wedervaringe van die soldatelewe in die woestyn. („In die Siekevertrek," „Lig van die wêreld.")

Die gedig „Die pad deur die woestyn," het as grondtoon die stemming wat die eindeloosheid van die barre eenselwigheid van die woestyn op die mens maak:

*Die pad deur die woestyn is eindeloos.*
*Die mens se leed is soos die pad deur die woestyn,*
*Die mens se leed is eindeloos.*

In die tweede gedeelte van die gedig groei die leed van die enkeling aan tot dié van die hele huidige mensdom, omdat die digter se hoop gevestig is op:

*. . . eenheid en vrede op aarde*
*broederskap, geluk;*
*dat elke skeiding, elke grens*
*tussen mens en mens,*
*die nasies en die volke*
*sal val, verdwyn soos voor die son die wolke.*

Krige druk dieselfde idee van wêreldwee uit in „Die grys lig van die wêreld," waarin die grys skemerlig gesien word soos 'n skaduwee van onheil oor die huidige wêreld:

*Die grys lig lê oor die hele wêreld, die ganse lewe.*

Daar bestaan gebreke in hierdie poësie. Die ongebondenheid van die gevoel sonder vormbesinning bring herhalinge van woorde en wendinge mee en soms onnodige uitweidings, soos verse 80-110 in „Hospitaalskip." As Krige se poësie van hierdie foute gesuiwer kan word, sal hy met sy lewendige talent 'n waardevolle bydrae tot die jongste Afrikaanse poësie kan maak.



*Die Verrassing van die Jaar!*

# DIE BITTER KELK

## deur Mynhardt Fourie

'N BOEIENDE, FASCINERENDE VERHAAL
MET 'N GEWAAGDE TEMA

'n Man ontdek dat sy vrou 'n minnaar het, en dan begin sy soektog na die persoon met wie sy hom bedrieg het: En in die soektog gebeur vreemde aangrypende dinge in sy siel: Hy word 'n nuwe mens, en uit die wedergeboorte tree hy te voorskyn met 'n vreemde vrede in sy hart, en 'n kalmte wat bo alle hartstog verhewe is: Maar hierdie vrede bereik hy eers nadat sy siel deur 'n nag van angs en onheil gegaan het.

En een oggend ontdek hy die identiteit van sy vrou se minnaar . . .

U sal die verhaal van sy soektog stap vir stap volg, met ingehoue asem, totdat u van aangesig tot aangesig staan voor die onbekende man, en dan sal u die mistieke skoonheid en waarheid van hierdie boek begryp—U sal die bitter kelk van Brand se smaad en lyding saam met hom ledig, so intens, so oortuigend is hierdie boek geskryf en aan die slot sal u saam met hom die hoë vrede, die oorwinning van die siel voel, oor alle hartstogte en alle smaad.

# DIE BITTER KELK

**deur MYNHARDT FOURIE . . Prys 5/6. 6/- Posvry**



*BESTEL VAN—*

# DIE KAPPIE-BOEKHANDEL

**SPOORBONDKAS-GEBOU**

POSBUS 845 TELEFOON 33-6797

**De Villiersstraat 15 . . . . Johannesburg**

# *Afrikaanse Kinderlektuur*

**NELLIE KRUGER**

UIT die geskiedkundige tydperk van „skryf soos jy praat" dagteken slegs twee kinderboeke. Ons eerste skrywers het egter vir almal geskryf. As Piet en Griet ook die rympies, stories of praatjies kon geniet, dan was dit goed. Maar in die Afrikaanse lewe was dit nog nie die eeu van die kind nie. Eers na die erkenning van Afrikaans as amptelike landstaal en nadat die letterkunde begin opbloei het, is daar sprake van lektuur insonderheid vir kinders. Stadigaan begin kinderboekies uit die pers drup-drup, en allengs swel die stroompie, totdat die Nasionale Pers, tak Bloemfontein, in 1938 soveel as vyftien kinderboeke uitgee teenoor drie in 1931, enkel Grimm se sprokies in 1932, twee in 1933, een in 1934, drie in 1935, drie in 1936, ses in 1937 en so hier en daar tussenin 'n herdruk. Hierdie statistiese syfers kan beskou word as verteenwoordigend van bykans alle uitgewers wat gereeld Afrikaanse kinderboeke die wêreld ingestuur het. Tot vandag toe word kinderboeke nog hoofsaaklik aangekoop vir skoolbiblioteke en openbare kinderbiblioteke. Slegs af en toe kom daar 'n bestelling van die enkeling wat in die huisgesin 'n kinderboekrak opbou.

Die opvoeding van die kind ten opsigte van geskikte leesstof is 'n behoefte wat deur toenemende onderwysgeriewe geskep is. Voor die tyd het ons kinders so gelukkig soos voëls in die sonskyn gelewe, kleilat geskiet, kalwers gery, help vuurmaak om buite in die oond mosbolletjies te bak, en saans in die maanskyn of om die vuur gesoebat om tog weer te hoor van Jakkals en Wolf, van Pa se avonture as transportryer, van die Kafferoorloë, die land wat die Trekkers gaan soek het . . . . Langs die kraalmuur het Outa Kiewiet sy ervaringe ryk gekruie en die kinderverbeelding met weergalose verteltrant nog verder laat oplewe. Hoe mooi was die stories, hoe mooi is hulle nog, selfs vir die modernste, wysneusigste kind — as hy hulle maar kon hoor! — want hulle is hoofsaaklik volksprokies of vertelsels wat naby die volksprokie staan. Ook dié wat nie soos die sprokie tot die ryk

van die verbeelding behoort nie, maar geput is uit romanties-avontuurlike gebeure in die geskiedenis, dra die ouderwetse bekoring van 'n sprokie. Dit is juis die sprokie wat as model behoort te dien by die skrywe van kinderlektuur, hoewel dit in sy suiwerste vorm 'n mondelinge oorlewering is, waarvan die frisheid by teboekestelling verlore gaan. 'n Groot deel van die Afrikaanse kinderlektuur, bewus of onbewus, geslaag of nie-geslaag, is 'n poging om in die gees van die volk-sprokie of -vertelling te bekoor.

'n Mooi kinderverhaal moet ook kuns en literatuur wees. Om te soek na 'n geskikte onderwerp en dit willens en wetens so te behandel dat dit ingang moet vind by die kind, maak geen goeie kinderstuk uit nie. Om jou opsetlik te gaan verbeel dat jy nou weer kind is en, soos jy dink, gou-gou iets kinderliks te skrywe, gee niks wat roerend-kinderlik is nie. Om jou verbeelding te dwing om 'n kamma-wêreld te skep en vir die kind vermaaklik te wees, word vervelig.

Om in 'n versugting oor die dinge van die verlede of 'n groot eensaamheid wat jou aangryp, jou heimwee-gevoel te verbloem tot iets vertederends juis soos die kind dit sou aanvoel, is 'n vergissing. Die sonnige kind van die voor-puberteit-stadium verstaan dit nie, het daar geen behae in nie, soek na glans en avontuur, na die wonder en die verrassing. En uiteindelik, om jou bekommerd te maak oor die moraal en gebreke van die jeug, so tussen jou vertelling deur 'n preektoon aan te slaan of die les te leer, sodat jy „die boompie van jongs af buig," ontsier jou werk en verydel jou doel. 'n Kinderverhaal moet 'n warm skeppingsdaad wees, moet die onaangetaste droomlewe van die kind raak en begroet, en moet opnuut die ongekunstelde, die sonnige en die kinderlik-mooie ontdek.

Rig 'n boekrak vol Afrikaanse kinderboekies in, lees vir die kinders gereeld, sodat hulle die boeke leer ken, en stuur hulle daarna om self te gaan uithaal wat hulle weer wil aanhoor. Hoe sal Sita haar tog verkneukel in die genot om 'n vyf-jaar-oud-ding te sien snuffel en soek na 'n boekie waarop hy die naam S-i-t-a versigtig uitklank, en dan daarmee aangedraf kom. Hy wil vir die soveelste keer weer hoor van Outa Fransie, Danie Wissel, Pokkie en Dorkas (die twee kapokhoendertjies) . . . Dit is vir Sita nie nodig om te skryf oor Piet Retief, Paul Kruger, genl. De Wet of Ouma se erfgoed

om 'n Afrikaanse atmosfeer te skep nie. Sy het die Afrikaanse lewe in sy mooiste uitinge vir die kind kinderlik gesien en meer as enige ander skrywer of skryfster verdien haar sketse en verhale 'n ereplek in daardie reeks — UIT EIE BODEM. Soos die mooiste in die letterkunde is haar skrywe veelal „emotions recollected in tranquillity." Wat verweg in die herinnering lê, word openhartig, liefderik en sonder die skroomvalligheid of kultuurbewustheid van 'n volwassene omgeskep tot die beste wat die Afrikaanse kinderlektuur ons bied.

Naas Sita moet ook genoem word mev. A. E. Carinus, veral haar ses klein boekies: *Fyn en Klein, My Poppies, Stories met Prentjies, Speelmaats op die Plaas, Speelmaats se A.B.C., 'n Boekie vir My.* Vir die kleuter moet jy vertel van die alledaagse gebeurtenisse om hom. Fantastiese verhale word eers in 'n later stadium geniet. Heel eenvoudig vertel mev. Carinus 'n storie van Teddy se nuwe hemp, die kwaai ganse, die eendjies en die hond, die ou huisklok, die vaal muisie, die padda in die hoenderhok, en dergelike tipiese kindergoed. Elke verhaaltjie is 'n vertroetelde klein eenheid, kunstig, skattig, met tekeninge wat net soos die verhale 'n hele kinderwêreld weergee. Selfs „Die Vallende Blaar" word 'n kinderlike siening.

Mev. Carinus se boekies het almal verskyn by die firma J. L. van Schaik. *Die Sterrekindertjies* en *Veldmensies* bevat van die mooiste gekleurde illustrasies in die Afrikaanse kinderboek, wat in dié opsig so skromelik afgeskeep bly. Die moeilikhede in die weg van ryk geïllustreerde kinderboeke kan enigermate oorbrug word as die besef regtig deurdring dat *prentjies sowel as stories* die kind se handboeke is. Blaai maar met 'n kleuter van twee jaar oud deur *Veldmensies.* Die eerste keer sien hy net die babas, en die wysvingertjie gaan van die een baba na die ander. More, as julle weer kyk, sal hy sien dat die baba 'n rokkie of 'n broekie aanhet, net soos hy, en hy sal praat van die babas se skoene. Hy sal later ook die blomme begin raaksien en op 'n sekere bladsy die son ontdek. Nog 'n bietjie verder sal hy die maan agter 'n groot boom gewaar, en moenie glo dat hy die son en die maan ooit sal verwar nie. Naderhand vertel jy vir hom dat die een se rokkie blou is, die ander een s'n geel en die derde een s'n groen. 'n Week daarna staan hy in die

badkamer, wys na die handdoek en sê dat dit blou is. So word die ontplooiende verstandjie bevrug.

'n Bekende skryfster wat meer Afrikaanse kinderboeke op die mark gebring het as enig iemand anders, is Helena Lochner. In *Die Kindertuin-reeks* is sy op haar beste. Verhaaltjies soos Die Slim Hasie, Die Dom Varkie, Die Muis met die Lang Stert en Klaas en Baas op die Plaas bevredig in elke opsig. So ook Die Geleende Velskoene, Die Poppe se Rusie, Die Sterk Man en Vier ou Voëlverskrikkers — vir kinders van Std. I, maar ouer en jonger kinders het ook net soveel plesier daaraan. Wanneer Helena Lochner egter gebruik wil maak van die bo-natuurlike, loop dit uit op gedwonge fantasieë, sonder enige idee, soms lelik, soos Die Verdwynende Ma, Die Wit Duif, Die Drie Eiertjies. In haar beste verhale peil sy die kindergemoed, maar soms is die logiese konsekwensie waartoe sy geraak, dié van 'n volwassene wat die lesertjie nie bevredig nie. So is daar die verhaal van Rollo, die Beertjie.

„Kinderen weten niets van onze eerzuchten. Zij weten niets van onze illusies, niets van onze ontgoochelingen en niets van onze reputatie. Zij weten zelfs nauweliks iets van onze verdrieten . . . Zorg dat de kinderen gelukkig zijn," sê Just Havelaar in sy verhandeling *Over het Kind.* As die kind in *sy* stadium van ontwikkeling „a happy ending" wil smaak, gun hom dit. By die kentering van kind tot mens, by die ontwaking van die gees kom al die bitter stryd, eensaamheid, ontnugtering en smart waarin die geluk verlore raak.

Onder die belangrikste Afrikaanse kinderboeke is daar agt Bybelse storieboeke met gekleurde plate en nog twaalf klein Bybelboekies, twee reekse uitgegee deur J. L. van Schaik. 'n Mens moet die Verhale van Moses vergelyk met die Nederlander Anne de Vries se boekie oor Moses om die verskil tussen bloot oorvertel en die gloed van 'n eie siening aan te voel. Van Schaik se boekies is verstaanbaar, mooi en nuttig, maar Anne de Vries is die meester met sy eie skouinge in die diepte van eerbied en liefde. Wie sal vir ons in Afrikaans die wonderlike Christus-verhaal skrywe soos Anne de Vries dit gedoen het in *Het Kindjie in de Kribbe* met tekeninge van die meester-illustrator, Tjeerd Bottema?

Daar is baie ander boekies en skrywers, bv. Leipoldt met sy *Praatjies vir Kinders, Kampstories en Paddastories,* laasge-

noemde in die Selflees-serie, waaronder ook *Die Vreemde Ondervindinge van Jan Harmse* deur dr. S. H. Skaife; Rikie Postma, M. E. Rothmann, Reenen J. van Reenen, en nog verder terug Langenhoven en Von Wielligh, wat almal genoem behoort te word, maar die jongste publikasies moet vir die doel van die jaarboek voorrang geniet.

Nadat sy oor en oor bewys gelewer het van haar vermoë om natuur-wetenskaplike stof soos 'n sprokie in te klee, het die geliefkoosde Lulu Latsky in die afgelope jaar ons lektuur met drie nuwe boekies verryk: *Spekkie* en *Bedrieglik*, *Koning Gorilla Hou Vergadering* en *Rooibokkie* (Nasionale Pers, Bpk.) Allereers kry sy die inval vir treffende en gepaste name. Kinders het 'n groot belangstelling vir name, die name van mense, diere en dinge. Hulle verneem altyd daarna. As die vlakvark, die wildevark, en die mak vark dan Vratwang, Niebangnie en Spekkie genoem word of die groot bobbejaan in die trop Oupa Leier en die ander Deugnie, Ratsbeen, Laflag en Leeflus, terwyl die bokkies weer heet Lieflam, Grootoog en Verspring, dan flikker die kinderoë meteens van nuuskierigheid. Die skryfster se doel is om die diere aan die kinders bekend te stel, maar nooit gee sy die feite droogweg nie. Sy weef 'n allerinteressantste verhaaltjie om haar figure, en wel ongemerk op die opvoedkundige grondslag van die bekende na die onbekende. Lulu Latsky verstaan die kuns om vorm te gee aan haar gedagtes. Die genoemde drie varksoorte stel sy voor as eie bloedneefs, en laat hulle so met mekaar gesels dat die verhouding tussen hulle duidelik word. Sy lok die lesertjie met haar saam en hy kom alles te wete van die feite betreffende hulle geaardheid en gewoontes. Daar is altyd een of meer avonture op die spel en kort-kort tokkel sy op die mees onskadelike wyse aan die kind se gevoelsnare, sodat hy die storie sal geniet en die gegewens ineem. Rooibokkie is 'n pragtige voorbeeld hiervan. Die bygaande pentekeninge van dr. A. J. D. Meiring vertolk nog verder wat die skryfster in die gedagte het. Net enkele kere knip die skryfster 'n uiltjie, verder is al haar verhale, hoewel suiwer na die wetenskap, 'n pragtige eenheid van kinderlike siening vol lus en lewe.

Van Maxie de Villiers het verskyn *Dierestories*, *Stories van die See*, *Allerhande Stories*, *Stories van ons eie Land*, *Sprokies*, *Potjierol*, *en ander Stories* (Unie-Volkspers Beperk,

Kaapstad), almal boekies wat 'n aanwins is vir die kinderrak. Die inhoud van 'n dierestorie trek die primitiwiteit wat nog deel van die kind se natuurlike eienskappe is. Van die twee soorte: dié wat soek na 'n uitleg en dié wat alleen maar ou bekende eienskappe belig, soos die sluheid van jakkals of die onnoselheid van wolf, het die skryfster albei voorbeelde in die bundeltjie *Dierestories*. Jammer dat sy haar niks laat ontval oor die ontstaanstyd van die verhale nie. Die mooiste in die bundel is die sprokie Nood leer Bid. Hennetjie het haar versluk aan 'n groot ou mieliepit en het geroep om water. Haantjie het weggespring dam-toe, maar dié kon die water nie gee sonder emmertjie nie. Emmertjie het 'n gat in en kan sonder heelmaak nie help nie. Toe hardloop Haantjie na die smid, maar sonder vuurtjie kan hy nie heel maak nie. Haantjie het sy werk gedoen, want nood leer bid. As Haantjie dan so van bakboord na stuurboord hardloop, moet hy telkens sy storie oorvertel, en die herhaling is 'n kostelike vermaak vir die kind. Dit is 'n metode wat altyd laat skaterlag. Oral in haar boekies het Maxie de Villiers 'n pragtige kindertrant getref, veral ook in die fantastiese verhaaltjie van Potjierol, waar die volgende klanke die kleuter se innerlike kittel . . .

*Potjierol, Potjierol,*
*Jy's so blind soos 'n mol,*
*En ek ja jou op hol,*
*Potjierol, Potjierol.*

Van die sprokies wat sy opgeteken het en waarvan die bronne nie aangedui is nie, kan 'n mens nie nalaat om die kaboutertjie met sy wonderlike keteltjie te noem nie. Dis kostelik neergeskrywe. Die drie of vier illustrasies in elke bundel is sprekend van die verhale, behalwe dié in *Allerhande Stories*, waar veral die een op bl. 10 misluk: Kersvader ry op 'n slee met 'n takbok daarvoor gespan. Die verhaal gaan oor al die speelgoed wat deur Kersvader, sy vrou en die kabouters gedurende die jaar klaargemaak word. 'n Baie mooi verhaaltjie, maar 'n petieterige prentjie waarvan selfs die klein kind sê „Nee, Mammie, op daardie waentjie kan Kersvader nog nooit die hele wêreld se kinders se speelgoed laai nie. Een bok kan dit ook nie trek nie. Dis mos vier olifante se werk!"

Die reeks *Dieretuin-stories*, sketse en verhaaltjies van diere in die dieretuin van Pretoria, het drie by gekry, nl. *Josie*

*en Santano*, *Koning Leeu in die Dieretuin*, en *Mierie die Meerkatjie*, deur Hettie Cillié, uitgegee deur J. L. van Schaik. In die voorwoord tot die reeks spreek dr. R. Bigalke die hoop uit dat die inhoud nie alleen daartoe sal bydra om kennis van diere uit te brei nie, maar ook om aangename uurtjies vir die kleinspan te verskaf. Met hierdie doel voor oë was Hettie Cillié as skryfster 'n gelukkige vonds. In *'n Mooi Konsert*, 'n bundel verlede jaar uitgegee deur die Nasionale Pers, kom haar eienskappe as skryfster vir kinders nog meer tot hulle reg. *Kruidjie-roer-my-nie* word in die Afrikaanse kinderlektuur deur geen ander kabouterstorie oortref nie.

*Die Renoster wat Een Maal in Duisend Jaar Lag en ander Sprokies* deur J. Bruwer is 'n mooi boek. In sy voorwoord gee die skrywer 'n beknopte maar duidelike verklaring van die sprokie en die oorsprong van dié wat hy opgeteken het. Dit is 'n boek wat jy as grootmens ook geniet wanneer jy dit vir die kind voorlees, en jy voel tevrede wanneer jy dit toemaak.

*Prinses Glorina* deur J. F. Jacobs is vlot en boeiend geskryf, maar sonder enige idee wat bevrugtend op die kindergemoed kan inwerk. *Brakkie*, meer 'n skets as 'n verhaal van die liefde tussen baas en hond, is een van H. Scholtemeyer se mees geslaagde kinderboekies. Waar hy as skrywer vir die kind so seer mik op die mees kerngesonde, is daar soms 'n bietjie styfheid in sy werk, wat hy in *Brakkie* heeltemal afgeskud het. Hy lewe hier innig in sy stof. M. H. Theunissen se *Vakansie-avonture* sal in die smaak val van die jong seun. *Stories uit Blomland* van K. v. d. Colff en die *Baba in die Bos* deur J. Dippenaar het ons nodig om die toenemende leesdrif by die kleinspan te bevredig, so ook die enkele ander publikasies meer bedoel vir groter kinders.

Eindelik is daar nog ses boekies, die *Speelmaats-reeks*, godsdienstig van inhoud en uitgegee deur die Christelike Uitgewersmaatskappy, Johannesburg, t.w. *Elsa Verdwaal*, *Gawie se Pêrel* en *Lena word 'n Sonstraal*, deur Wenda; *Deur Lelies Gered*, *Chris stig 'n Seunsklub*, en *Hoe Dirk en Leo Groot Maats Geword Het*, deur M. J. van Straaten. Wenda wil in *Elsa Verdwaal* die godsdienstige begrip van 'n Hoër Hand in alles en verder die verhoring van gebede tuisbring, maar die inhoud doen meer aan as *deus ex machina* en die patetiese daarin is vir die kind ongesond. Wenda se grense loop

deurmekaar. Waarom is daar so 'n sterk neiging om juis aan die hand van die afkeurenswaardige aan te toon hoe Jesus besit kan neem van 'n kind se lewe? Ook geestelike lektuur moet sonnig wees. Lena word 'n Sonstraal — maar eers was sy natuurlik 'n baie stout kind. Suggereer haar stoute gedrag aan die lesertjie nie dinge wat vroeër vir hom onbekend was nie?

Mev. Van Straaten se verhale is minder pateties, maar tog nog sielig. Elsa se godsdienstige mymeringe in *Deur Lelies Gered* doen aan as onnatuurlik, maar haar gedrag is tog baie voorbeeldig. Chris se seunsklub is 'n nie-rook-, nie-drink- en nie-vloekvereniging, en dan word dié besondere euwels aan die kaak gestel. Gert, wat hom vroeër uitgelag het, val in die sonde en beland in die tronk, waar hy deur bemiddeling van Chris tot bekering kom. Soveel intensiteit van gevoel soos dié waarme daardie tonele beskryf word, kan nie heilsaam op die kindergemoed inwerk nie. Daar is sonniger maniere om die Liefde en die Lig van Christus voor te stel. Geen onderrig moet met soveel versigtigheid aangedurf word as juis godsdienstige onderrig nie. Dit *kan* tog geskied sonder die lelike en die sure so voortdurend op die voorgrond te stel. Selfs 'n moraliserende stertjie aan 'n anders mooi verhaal, loop nie alleen mis nie, maar is ook onartistiek.

'n Ander storie beskryf hoe twee wesies ná 'n lang, avontuurlike, genotvolle reis uit hulle eie wil terugkeer na die plaas van hulle onvriendelike oom en tante, by wie hulle vroeër gewoon het. Dan kom hulle tot 'n besef van hulle vroeëre stoute gedrag en 'n moraliserende praatjie volg.

„Het oom P. dit regtig geskryf?" vra die kind met teleurgestelde aandag. „Aag, hy jok sommer."

Waarom die kind tog so stoor in sy ongerepte sonnigheid en genietinge? „Ieder heeft recht op een jeugd, een vrije jeugd, waar hij zich uit kan droomen, en langzaam, ongeschonden zichzelf kan vormen. Van de vele jeugddroomen komt weinig genoeg terecht; laat ieder den tijd en de vrijheid hebben zich in zijn jeugd eenige rijkdommen te verwerven waarvan hij later leven kan." (Just Havelaar).

Ook in die lektuur moet ons die kind sy vreugde gun en nie die awerse, die saaie, die nugtere, die stywe, die huigelagtige en die ganse nasleep van innerlike botsings wat die beskawingsvorme meebring, vooruitloop nie.

# Die Afrikaanse Drama in die Afgelope Jaar

**M. P. OLIVIER BURGERS**

SLEGS drie dramatiese werke het in die loop van die jaar verskyn: (1) „Die Wildsboudjie," klug in vier bedrywe deur Frits Steyn. Voortrekkerpers, Johannesburg, 1941, 88 bl.; (2) „Terwyl daar gedans word," liefdesdrama in drie bedrywe deur T. C. Pienaar. Nasionale Pers, 1941, 64 bl.; (3) „Legende," drama uit ons volksverlede deur J. F. W. Grosskopf, J. L. van Schaik, Beperk, Pretoria, 1942, 77 bladsye.

Van hierdie drie stukke het die eerste en die derde al heelparty opvoerings belewe sedert hul verskyning, en alhoewel 'n mens dit nie as enigste maatstaf mag aanneem nie, is dit tog 'n teken dat die werke byval vind by die toneelgangers en die toneelspelers. As daar minder dramatiese werke verskyn het as in die vorige jaar, dan is daar in elk geval 'n hoë peil gehandhaaf.

### Frits Steyn: „Die Wildsboudjie."

Met sy tweede dramatiese werk het die skrywer van „Grond" 'n komedie gelewer wat onder die beste in Afrikaans gereken moet word. Die tema is Afrikaans, die karakters is Afrikaans en die hele wyse van siening en uitbeelding pas by ons Afrikaanse lewe. En tog is die werk nie daardeur ingeperk tot enge kuns, wat dan alleen deur 'n Afrikaner gewaardeer sou kan word nie. Dit bly, by die tipiese Suid-Afrikaansheid, ook algemeen menslik. Die besondere vorm van wildstelery is eie aan ons land; wildstelery in die algemeen, die raaksien van die splinter in 'n ander se oog terwyl jy self met 'n balk rondloop, die pogings om die wet te ontduik, die bontstanery om uit die moeilikheid te kom — dit alles is algemeen menslik.

Mooi en dramaties heg gebou, volg die reeks onthullings van die wilddiewe. Eers begin deurskemer dat Oom Sarel en die bywoner Doors 'n bok op buurman Abel se plaas geskiet het, en met die ophoping van bewysmateriaal stel Oom Abel ook vas dat dit werklik gebeur het. Daar dreig net ernstige kwaaivriendskap en die verbreking van 'n ver-

lowing, wanneer die tweede onthulling kom. Dit blyk dat Oom Abel en die Dominee, wat in alle onskuld die vuur in die eerste instansie help aanwakker het, self aandadig was aan wilddiefstal. Die twee bure en die bywoner raak versoen en span saam teen die konstabel, wat op Oom Abel se spoor is. Daar dreig weer net lelike gevolge, wanneer Doors voor die dag kom met die onthulling dat die konstabel self op Oom Sarel se plaas 'n korhaan geskiet het. Met al die aanklaers self aangekla, moet die geregtelike vervolgings en die kwaaivriendskap eindig, en met alles reggeplooi eindig die stuk. Ondertussen kom die twee liefdespare, wat ook ten dele betrokke was in die hele moeilikheid, bymekaar. Stroperig word die einde egter nie. Die laaste kwinkslag van Lettie, wanneer sy Oom Abel uitnooi om te bly vir ete, aangesien hulle weer van die bok wat op sy plaas gesteel is, gaan geniet, en sy reaksie, laat die komedie geheel en al in die klugstemming en getrou aan die karakters eindig.

Die bou, as geheel geneem, is besonder heg. Die gang van die verhaal is goed beheers, en die wyse waarop die twee temas (wildstelery en die liefdesgeskiedenisse) ingevleg is, is besonder geslaag. Die verdeling van die stof in bedrywe is egter nie so geslaag nie. Sommige tonele eindig goed, bv. die tweede en derde; maar sommige nie met so 'n treffende situasie nie. Ek dink veral aan die verdeling tussen die eerste en tweede bedrywe. Miskien sou dit beter gewees het om die eerste en tweede bedrywe aaneen te laat loop. Ook minder goed geslaag is die wyse waarop die skrywer, ná 'n onderbreking, weer met 'n volgende bedryf begin. Dit is asof hy effens sukkel om weer op stryk te kom. Veral is dit opmerklik in die derde en vierde bedrywe. Eintlik kry 'n mens die gevoel, dat die stuk as een lang komedie aaneen moet speel, met 'n onderbreking aan die einde van die huidige tweede bedryf, en een ná die derde bedryf, indien nodig; maar dan moet die toneel wat volg op die onderbreking presies op dieselfde plek open waar die vorige gesluit het. Dit is die tegniek wat Hamilton met soveel sukses toegepas het in „Rope" en in „Gaslight."

Frits Steyn se karakters is fris lewende mense, ten dele verrassend nuut gesien in ons letterkunde. In kontras met ou ooms in ander stukke, gewoonlik ernstig en swaar alhoewel soms goedig, staan die humoristies-gesiene Oom Sarel,

kalm en sy medemens goedgesind, maar met 'n streep ondeundheid en lewenslus in hom, en die meer opvlieënde Oom Abel, geteister deur sy gal en sy lewer. 'n Mens moet na Langenhoven teruggaan om dergelike karakters te vind, en Steyn, waar hy Langenhoven se tradisie hier voortsit, maak hom glad nie skuldig aan navolging nie, want sy karakters verskil kennelik van Langenhoven se kwaai en sarkastiese en goedige ooms. Dan is daar die dominee, makgemaak in die gebied waar hy so lank werksaam was, strewend na die goeie en die vreedsame, maar self nog besonder lus vir die jag. En die bywoner Doors is ook 'n fris en nuwe verskyning: 'n gebreide vaebond en tog nie 'n verslegte mens nie. Op sy eie manier het hy die lewe goed onder die knie, en hy lê 'n gawe vir strategie aan die dag wat die leser en toeskouer onweerstaanbaar bekoor—mits hy ook mens is! Hierdie vier karakters bly onvergeetlik by 'n mens nadat jy die stuk gelees, of 'n goeie opvoering daarvan bygewoon het. Minder treffend, alhoewel tog geslaag, is die ander karakters, miskien omdat hulle effens afsteek by die vier genoemdes. Met minder kompetisie sou hulle self meer indruk gemaak het: die konstabel Pieterse met sy gevoel vir plig, sy menslike swakheid en sy sterk gevoel vir Elsa, wat duidelik haar liefdesplanne strik en sterk selfbewus op haar doel afgaan; en teenoor hulle die dogter van Oom Sarel, Lettie met haar praktiese gees en vinnige tong en haar verloofde, Wynand, Oom Abel se seun, weifelend tussen vriendskap en liefde en tussen liefde en gehoorsaamheid aan sy pa.

Ons verwelkom hierdie stuk en verwag nog veel van die skrywer.

**T. C. Pienaar: „Terwyl daar gedans word."**

Hierdie interessante drama van een van ons vrugbare romanskryfsters is een van plotseling opvlammende hartstog, in die vorme van liefde en jaloesie, wat die normale en kalme verloop van die lewe versteur en op 'n passie-moord uitloop.

Dit bevat die slot van die verhaal van Janette Bosman se liefdeslewe, waarvan die hele verloop hier saamgevat is. Dele van die verhaal word eers in die middel van die toneelstuk meegedeel, maar dit pas daar dramaties goed. Jare voordat die stuk open, het Janette vir Evert Pretorius ontmoet. Hy was getroud met 'n onmoontlike vrou, en Janette het hom simpatie betoon. Later het daar onaangenaamhede gekom.

Evert is geskei van sy vrou, en hy en Janette het verloof geraak, hoewel sy geen groot liefde vir hom gevoel het nie. Intussen het hy die familie Bosman geldelik gehelp sodat hulle finansieel in sy mag is. Dan vertrek Evert en Janette en 'n paar van haar familielede met vakansie na Durban, waar hulle in 'n hotel tuisgaan; en in hierdie hotel ontmoet Janette die uiters innemende en romantiese orkesleier, Gerard Brink. Byna onmiddellik word hulle tot mekaar aangetrek. Al die liefde wat Evert nooit by Janette wakker kon roep nie, laat Gerard in een oogopslag by haar ontvlam. By Evert ontstaan daar 'n byna blinde jaloesie, en die drama word tot sy noodlottige einde gevoer op 'n aand in die tuin van die hotel „terwyl daar gedans word," en daarna.

Janette verkeer in 'n tweestryd. Daar is 'n spanning tussen hartstog en moraliteit (vgl. die skryfster se roman „Gebroke"), tussen die stem van die natuur en die stem van die Skepper in haar, om haar eie woorde te gebruik. Enersyds roep haar plig teenoor Evert en haar verantwoordelikheid teenoor haar gesin; andersyds lok die romantiese en vurige hartstog. Op een van hierdie elemente is een van die beste tonele, vol dramatiese krag, gebou. Haar broer Willem wys Janette daarop dat die familielede baie besorg is daaroor dat sy die regte ding moet doen. Agter hul skynbaar edelmoedige besorgdheid skuil egter die vrees vir geldelike moeilikheid, en Janette lê hierdie huigelary bloot met 'n paar koue, minagtende en bitter woorde. Terselfdertyd wil sy self ook die regte weg volg, en weet sy dat 'n deel van haar innerlike self, haar gewete, geen geluk tussen haar en Gerard sal duld nie.

Tog dring Gerard by haar daarop aan dat hulle een uur van romantiese liefde moet steel, om dan met die herinnering daaraan deur die prosaïese lewe te gaan. Sy stem toe, en hulle bring 'n uur in die laat nag ná die dans deur op die strand. Evert, wat meen dat dit alles erns is, en wat byna rasend word van jaloesie, kom op hulle af, waar hulle in afskeid omhels ná die gesteelde uur, en hy skiet op Gerard. Die koeël tref egter Janette, en waar die groep by haar lyk staan, sak die skerm.

Dit is die afloop van die spel van die hartstog. Persone sonder gevoelslewe en verbeeldingskrag, en „verstandige mense beland nooit in so 'n toestand nie," om die woorde van een van die karakters te gebruik. Een van die ver-

standige mense in Thelma Mills, wat mooi in kontras met Janette en Evert gestel word, en wat haarself tipeer met die woorde: „Dit gaan my laaste drankie wees dié, vanaand. Ek hou daarvan om te weet wat ek doen." Sy is die koel, praktiese mens, sonder romantiese drome. Sy geniet die aand, wen twee weddenskappe — en daarmee basta. Verkwikkend is haar verskyning, ook wat karaktertekening betref, langs die ander persone, wat òf swaar hartstogtelik òf effens kleurloos, òf 'n bietjie sot is, soos die kelner Barkley, wat op een plek 'n gekke, doellose dans op sy eentjie uitvoer. Die besondere toneeltjie kon gerus weggelaat gewees het.

Die hartstogtelike karakters is slegs taamlik goed geteken. Ten opsigte van Evert is daar ook een markante inkonsekwensie. Aan die begin word hy al slingerend dronk voorgestel, en hy drink nog regdeur die drama al hoe meer, sonder dat hy veel dronker word. Die skryfster moes minder hoog begin het.

Daar skuil nog heelparty boufoute en -swakhede in die stuk. Die openingsdialoog tussen Janette en Gerard bevat heelwat materiaal wat klaarblyklik alleen vir die inligting van die gehoor ingevoeg is. Die rol van die voorgevoel, beide wat betref suster Ella se voorgevoel dat hulle nie algar sal terugkeer nie, en Janette se gevoel dat die grootste gebeurtenis van haar lewe voor die deur staan, asook haar opmerking naby die slot dat sy rose ruik, en dat rose die dood beteken. Hinderlik is die wyse waarop die skryfster die inkom en uitgaan van die karakters reël. Daar is ten opsigte hiervan geen natuurlike gang, geen dwingende noodsaaklikheid, en in die reël geen dramatiese krag nie (vgl. in kontras Leipoldt se „Heks"). Soms word karakters van die verhoog weggeneem alleen om twee ander karakters saam op die verhoog te kry (bl. 32 en weer bl. 36).

Daar is skaars enige rede waarom die tweede bedryf, wat slegs 'n halfuur ná die eerste speel, nie aaneen kon loop met die eerste nie, behalwe dat die twee saam effens te lank sou wees. Maar dan kon die skryfster die eerste bedryf spannender laat eindig het. Wat die verwerking van die stof as geheel betref, sou mens aan die hand kon doen dat die skryfster meer van die verlede dramaties moes voorgestel het, bv. deur middel van 'n toneel waar die groep met vakansie ver-

trek, en die toneel van die ontmoeting tussen Janette en Gerard.

Nog een voorbeeld van goeie dramatiese bou in die stuk soos dit staan, mag egter nie onvermeld bly nie. Dit is die toneel waar etlike mense oor Gerard sit en gesels binne sy gehoor, sonder dat hulle bewus is van sy aanwesigheid. Op die verhoog kan dit 'n baie spannende episode word.

Die dialoog bevat hier en daar voorbeelde van geestige woordespel, hoewel die taal soms swak is en die gebruik van die verlede tyd in die toneelaanwysings hinderlik is.

Ten spyte van swakhede en gebreke is hierdie werk 'n aanwins vir ons toneel. Dis 'n drama wat sowel om sy inhoud as sy strekking met sukses opgevoer sal kan word.

### J. F. W. Grosskopf: „Legende."

Die dramaturg wat ons letterkunde verryk het met 'n verskeidenheid van werke, die treurspel „Esau," die fantasiespel „Die Peswolk," die drama „In die Wagkamer," die klug „Die Spookhuis," en onlangs die bundel „Die klipdolk en ander kortspele," wat die ontroerende eenakter „Oorlog is oorlog" bevat en die skitterende radiodrama „Die poskoets in die rivier" — die dramaturg, J. F. W. Grosskopf, het weer met iets nuuts voor die dag gekom: „Legende," 'n spel waarin hy fantasie meng met ons geskiedkundige volksverlede, en waarin hy hom geensins hou aan die gewone vereistes vir 'n drama nie.

Wat hy gee, is 'n reeks beelde uit die lewe van 'n man wat begin as effens wilde, veelaandurwende, veelverrigtende, onrustige maar lewenskragtige jong man, en wat eindig as die leier van sy volksgemeenskap. Ons sien hierdie selfbewuste en karaktervaste man, Karel Veldcamp, in vyf bedrywe agtereenvolgens as jonkman van 24, as huisvader van 37, as wewenaar van 51, as gebreklike deur 'n tier verwond, en as gekose volksleier op 52-jarige leeftyd.

Die stuk bestaan dus uit 'n reeks taferele uit Karel se lewe. Dit is episodies, meer epies as dramaties. Die skrywer het wel die lang spronge ten dele oorbrug deur Liesbet van Bergen, wat in die eerste bedryf 'n belangrike rol speel, se dogter Bettie weer in die vierde en vyfde bedryf te laat optree, en dele van die latere jare van Karel se lewe op die

wyse geknoop aan sy jonkmansdae. Ook het die skrywer op merkwaardige wyse die tweede en derde bedrywe aanmekaar gekoppel. Aan die einde van die tweede bedryf staan Karel op die punt om op 'n jagtog te vertrek. Aan die begin van die derde verneem ons dat Karel weg is op 'n jagtog. Eers later ontdek ons dat dit nie dieselfde jagtog is nie, en dat daar veertien jaar tussen die bedrywe verstryk het.

Deur hierdie konstruksie-elemente kry die stuk egter nog geen dramaties-treffende bou as geheel nie. Verskillende kontraste word gestel en verskillende temas word aangeroer. So is daar die kontras tussen Karel se geesdrif en Liesbet se verstandigheid in die eerste bedryf; tussen Karel se lewenskrag, onrustigheid en praktiese inslag aan die een kant, en, aan die ander kant, Eva (sy vrou) se rustigheid en haar psigiese aanvoeling van die bonatuurlike; en die kontras tussen Karel se karaktervaste selfstandigheid en sy ideaal van eendrag, en die ander grensbewoners se gedurige tweedrag. Dan is daar nog die volkse elemente: die salf van Tant Linda, Bettie se mediese kennis, en Eva se musikale improvisasietalent. Hierdie dinge word egter nie tot 'n hegte eenheid saamgebind nie. Daarvoor is daar te min eenheid in Karel se lewe self.

Op twee plekke is daar wel tonele vol dramatiese spanning. Dis die slot van die eerste bedryf, waar Karel vir Liesbet wil ontvoer; en die tweede deel van die vierde bedryf, waar Karel Bettie aansien vir Liesbet en waar die voorbereidings vir die operasie getref word. Verder is die tonele hoofsaaklik staties en vertellend.

Met ander woorde, die stof, soos hier weergegee, is nie dramaties nie; en ons mis die konsentrasie van materiaal in die krisis-ure van 'n karakter se lewe, wat Grosskopf se beste dramatiese werke kenmerk. Dit is eerder stof vir 'n roman as vir 'n drama.

Ten dele, verklaar die skrywer, is die stuk gebore uit jeugdige heldeverering van Paul Kruger, en regdeur „Legende" voel die leser en toeskouer ook dat Karel Veldcamp as held vereer word, al sal nie almal tot hierdie karakter aangetrokke voel nie. Die oordrewe bewondering van die jong Karel in die eerste bedryf kan stuitend werk, en die slot

onnodig bars en hard voorkom. Skerp en konsekwent is die karakters in die reël geteken.

Die tema wat die skrywer in die voorwoord vermeld, nl. die ontwikkeling van die legendariese gemeenskappie vánn dwarstrek en eie-gang-gaan tot maatskaplike orde, word slegs liggies aangeroer, en kom in groot gedeeltes van die werk glad nie voor nie. Die gewone leser sal heelwaarskynlik nie veel gehinder word deur die historiese onjuistheid of fantasie in hierdie voorstelling van die vroeë gemeenskap nie.

Die skrywer spreek die hoop uit dat beoordelaars in die dialoog geen digterlike of papierwoord sal vind nie. Die hoop is nie beskaam nie: daar is inderdaad min wat nie in die volksmond pas nie, en dit sonder dat die dialoog plat word, behalwe op een minder-belangrike plek. 'n Vergelyking soos „sy tande is maar yl, soos die pitte van 'n sleggeaarde mielie" tref die leser dadelik deur sy gepastheid in die karakter se taal. Wat wel effens onnatuurlik is in die dialoog, is die lang dele sonder onderbreking wat in die loop van 'n gesprek soms in 'n karakter se mond geplaas word.

Grosskopf sê in sy voorwoord: „Dit is 'n toneelstuk vir gewone mense; nie vir literaire fynproewers nie." Dat die gewone mense van epiese stof, op ondramatiese wyse op die toneel voorgestel, dalk sal hou, val nie te betwyfel nie. Wat wel te betwyfel val, is of ons op hierdie wyse die volksmaak gaan opvoed tot waardering van die beste ten opsigte van die drama.



# DIE AFRIKAANSE BOEK IN 1942

**Bibliografie van Afrikaanse Boeke wat verskyn het vanaf 15 Augustus 1941 tot 1 Oktober 1942. Saamgestel deur dr. P. J. Nienaber.**

## I. ROMANS EN VERHALE

1.—BOERNEEF: „Stad en Land." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 151 bl. 7¼ x 5½. 5/-.

2.—BREWIS, LULU: „Botsing." Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941. 190 bl. 8⅝ x 5¾. 6/6.

3.—BRINK, DEWALD: „Die Dertiende Passasier." „A.P.-sakbiblioteek," Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. s.j. (1941.) 192 bl. 6¾ x 4¼. 3/6.

4.—BRINK, DEWALD: „Wrede Erfenis." A.P.-sakbiblioteek, Afr. Pers, Bpk., Johannesburg; s.j. 1942. 215 bl. 6⅝ x 4¼. 3/6.

5.—BRITS, J. J.: „Die Huis Teen Die Bult." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. 190 bl. 7⅜ x 5½. 5/6.

6.—BRITS, J. J.: „Die Moord in die Poort." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg 1941. 174 bl. 7⅜ x 5⅝. 5/-.

7.—BRITS, J. J.: „Die Slingerpad." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 178 bl. 8⅛ x 5⅞. 6/6.

8.—BRUGGEN, JOCHEM VAN: „Ampie, die Kind." Kwarteeu-serie, Nr. 7. Nas. Pers Bpk., Kaapstad. 1942. 349 bl. 7⅜ x 5⅝. 10/6.

9.—BRUGGEN, J. R. L VAN: „Die gerig." Springbok-biblioteek, No. 5. Unie-boekhandel, Bpk., Pretoria. 1942. 243 bl. 7½ x 5½. 5/6.

10.—BRUGGEN, J. R. L. VAN: „Die Grafskender." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941 166 bl. 7¼ x 5¼. 5/-.

11.—CARSTENS, F. C.: „Dorre Lewens." A.P.-sakbiblioteek, Afr. Pers, Bpk., Johannesburg; s.j. (1942). 205 bl. 6¼ x 4⅜. 3/6.

12.—COETZEE, BAFFIE: „Arm Maar Ryk." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 287 bl. 7¼ x 5½. 7/3 pv.

13.—COETZEE, J. ALBERT: „Dorsland - Avontuur" (3de druk van „Die Swerwers"). Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. 133 bl. Geïll. 7⅜ x 5½. 5/3.

14.—COETZEE, J. ALBERT: „'n Verkenner van Generaal De Wet." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1941. 107 bl. Geïll. 7¼ x 5. 4/6.

15.—COETZEE, J. P. J.: „'n Nasie in die Smeltkroes." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 232 bl. 7¼ x 5½. 6/3 pv.

16.—COLLER, P. P. R. VAN: „Deidre." 'n Verhaal uit die Tweede Vryheidsoorlog. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 158 bl. 7¼ x 5¾. 6/3 pv.

17.—CONRADIE, ANNA L.: „Laura." Springbok-biblioteek, Nr. 3. Unie-boekhandel Bpk., Pretoria. 1942. 232 bl. 7½ x 5½. 5/6.

18.—DURO: „Hy is die Man!" Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 156 bl. 7¼ x 5½. 4/9.

19.—FOURIE, MYNHARDT: „Die Bitter Kelk." Afr. Persboekhandel, Johannesburg. 1942. 148 bl. 7½ x 5. 5/6.

20.—GEWERS, ANTON: „Diep Waters." A.P.-sakbiblioteek, Afr. Pers, Bpk., Johannesburg; s.j. (1941). 231 bl. 6⅝ x 4¼. 3/6.

21.—GEWERS, ANTON: „Ver van die Daeraad." A.P.-sakbiblioteek, Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. 1942. 278 bl. 6¾ x 4⅜. 3/6.

22.—GROBLER, J. H.: „As Skaduwees Daal." Springbokbiblioteek, Nr. 7, Unie-boekhandel, Bpk., Pretoria. 1942. 297 bl. 7½ x 5½. 5/6.

23.—HEESE, GERARD VAN: ,,Uit die Onweersnag." Afr. Pers, Bpk., Johannesburg; s.j. (1942). 96 bl. Pap. 6⅜ x 5. 1/-.

24.—HEEVER, C. M. VAN DEN: ,,Gister." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 381 bl. 7⅛ x 5⅛. 7/-.

25.—HEEVER, C. M. VAN DEN: ,,Nooit!" Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 227 bl. 7⅜ x 5⅝. 5/6.

26.—HEEVER, C. M. VAN DEN: ,,Van Aangesig tot Aangesig." Afr. Pers-boekhandel, Johannesburg. s.j. 1942. 339 bl. 7½ x 5¼. 8/6.

27.—HEEVER, KOOTJIE VAN DEN: ,,Skagte." Springbok-biblioteek, Nr. 10, Unie-boekhandel, Bpk., Pretoria. 1942. 219 bl. 7½ x 5½. 5/6.

28.—HEEVER, KOOTJIE VAN DEN: ,,Wie 'n Ander Jaag." Springbok-biblioteek, Nr. 4. Unie-boekhandel, Bpk., Pretoria. 1942. 186 bl. 7½ x 5½. 5/6.

29.—H E N D R I K S, R.: ,,Die Slangnes." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1941. 267 bl. 7⅜ x 5⅝. 6/6.

30.—KIELBLOCK, KARL: ,,Jasper le Feuvre." Nas. Pers. Bpk., Bloemfontein. 1942. 389 bl. 7¼ x 5⅜. 8/6 pv.

31.—KLERK, W. A. DE: ,,Die Skarlaken Eskadril." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 236 bl. Geïll. 7⅜ x 5½. 5/6.

32.—KOSTER, KOERT (na 'n Verhaal van P. Foley): ,,Die Geel Tulband." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 248 bl. 7¼ x 5⅝. 7/-.

33.—KUIT, ALBERT: ,,Transvaalse Gister." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 188 bl. foto. 7½ x 5⅜. 6/6.

34.—LAMPEN, G.: ,,Die Aanslag." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. 171 bl. 7⅜ x 5½. 5/3.

35.—LINDE, MARIE: ,,Op die Ou Trant." Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1942. 176 bl. 7½ x 5¼. 5/6.

36.—LOUW, W. L.: ,,Boernooiens en Bokkapaters." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 129 bl. Pap. 7 x 5¼. 2/6.

37.—MEIRING, RUDOLF: ,,Die Onbekende Straat." Springbok-biblioteek. Nr. 11. Unieboekhandel, Bpk., Pretoria. 1942. 206 bl. 7⅜ x 5½. 5/6.

38.—MELLE, J. VAN: ,,Paaie wat Wegraak." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 169 bl. 7¾ x 5⅜. 6/-.

39.—MIKRO: ,,Huisies teen die Heuwel." Kwarteeu-serie." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 300 bl. Geïll. 7⅜ x 5⅜. 10/-.

40.—MIKRO: ,,Moord in Hotel Barnard." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 232 bl. 7 x 5½. 6/-.

41.—MOCKE, S. IGN.: ,,Gister die Heldejare." A.P.-sakbiblioteek, Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. S.j. (1941). 180 bl. 6½ x 4⅜. 3/6.

42.—MOCKE, S. IGN.: ,,Die Leeu van Wes-Transvaal." A.P.-Sakbiblioteek. Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. S.j. (1942). 259 bl. 6½ x 4¼. 3/6.

43.—MULLER, ELISE: ,,Ek 'n Samaritaanse Vrou." Springbok-biblioteek, Nr. 2. Unieboekhandel, Bpk., Pretoria. 1941. 319 bl. 7½ x 5⅜. 5/6.

44.—MYER, ZELIA: ,,Nalatenskap." Springbok-biblioteek, Nr. 6, Unie-boekhandel, Bpk., Pretoria. 1942. 266 bl. 7½ x 5½. 5/6.

45.—NEL, JEANNETTE: ,,'n Wil en 'n Weg." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 199 bl. 7⅜ x 5½. 5/6.

46.—NESER, REGINA: ,,Blare Wat Val." Springbok-biblioteek, Nr. 8, Unie-boekhandel, Bpk., Pretoria. 1942. 285 bl. 7½ x 5½. 5/6.

47.—NIEKERK, I. R. VAN: ,,Die Gebou Teen Die Bult." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 187 bl. 7⅜ x 5⅜. 5/6.

48.—NIEMAND, NICO: ,,Dood in die Sirkus." Trein-serie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 115 bl. Pap. 7⅜ x 5¼. 2/6.

49.—OLIVIER, PHIL: „Kom Droom Met My . . ." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942 x + 291 bl. 7⅜ x 5½.

50.—OTTO, PAUL E.: „Professor Friede." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 174 bl. 7⅜ x 5½. 5/3.

51.—PIENAAR, BLANCHé: „Liefdesloutering." Unie-Volkspers. Bpk., Kaapstad. 1942. 138 bl. 7½ x 5⅛. 5/6.

52.—PIENAAR, T. C.: „Gebroke." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 344 bl. 7⅛ x 5¾. 7/-

53.—PLESSIS, I. D. DU: „Die Corcovado." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 144 bl. 7⅜ x 5½. 4/6.

54.—PLETSEN, J. SAUER VAN: „Lekker Dae." Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941 256 bl. 8½ x 5¾. 7/6.

55.—PLETZEN, A. J. J. VAN: „Voor die Magistraat." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 159 bl. 7¼ x 5½. 4/6.

56.—POST, JOHANN VAN DER: „Die Duistere Geheim." A.P.-sakbiblioteek. Afr. Persboekhandel, Johannesburg. 1942. 206 bl. 6⅝ x 4¼. 3/6.

57.—POST, JOHANN VAN DER: „Die Vloek van Jasa." Af. Pers-boekhandel, Johannesburg; s.j. (1942). 95 bl. Pap. 6¾ x 4¼. 1/-.

58.—POTGIETER, N. A.: „Oorwinning." Springbok-biblioteek, Nr. 1, Unie-boekhandel, Bpk., Pretoria. 1941. 205 bl. 7½ x 5. 5/6.

59.—PREEZ, JAN H. DU: „Onder Eenvoudige Mense." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 162 bl. 7⅝ x 5½. 6/-.

60.—REDELINGHUYS, H. J. M.: „Tekeninge op my Kladboek." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 87 bl. Pap. 7⅛ x 5¼. 1/6.

61.—REDELINGHUYS, H. J. M.: „Uit al my Bande." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 208 bl. 7⅜ x 5½. 5/6.

62.—ROMPEL, HANS: „Die Brander." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1941. 163 bl. Karton. 8⅜ x 5½. 4/6.

63.—ROODT, ADRIAAN: „Die Doolhof van die Dood." A.P.Sakbiblioteek. Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. s.j. (1942). 213 bl. 6½ x 4⅜. 3/6.

64.—ROODT, ADRIAAN: „Die Vallei van die Dood." A.P.-Sakbiblioteek. Afr. Pers, Bpk. Johannesburg. s.j. (1941). 190 bl. 6¾ x 4¼. 3/6.

65.—ROUX, SOPHIE: „Soos die Peerbome Bot." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 267 bl. 7⅛ x 5½. 6/-.

66.—SCHALKWYK, J. P. VAN: „Die Merk van Kaïn." A.P.-Sakbiblioteek. Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. s.j. (1941). 177 bl. 6½ x 4⅜. 3/6.

67.—SCHOEMAN, P. J.: „Op die Groot Spore." Kwarteeu-Serie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 300 bl. Geïll. 7⅜ x 5⅝. 10/-.

68.—SCHOONEES, dr. P. C. (bewerk deur): „Siegfried": 'n Verhaal uit die Nibelungenlied. Juta en Kie., Bpk., Kaapstad. s.j. (1942). 54 bl. Geïll. Pap. 8 x 5½. 1/6.

69.—SCRIBA: „Onverwag." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 335 bl. 7⅛ x 5¾. 7/-.

70.—SEUBRING, G.: „Op Stap deur Oerwoud en Woestyn." Groot Afrika-reeks, Nr. 5. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 189 bl. Foto. 7⅝ x 5½. 6/6.

71.—SPIETHOF, WALTER: „Langs die Pad." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 238 bl. 7¾ x 5½. 6/6.

72.—STEYN, J. DE V.: „Manuel die Vervloekte." Trein-Serie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 111 bl. Pap. 7⅛ x 5¼. 2/6.

73.—STEYTLER, H. DU P.: „Kasper Landman." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 200 bl. 7⅜ x 5½. 6/-.

74.—SUTHERLAND, G.: „Somerdwaasheid." Trein-Serie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 205 bl. Pap. 7 x 5¼. 2/9.

75.—THERON, E. P.: „Boodskap van die Sterre." Afr. Pers-Boekhandel, Johannesburg. s.j. (1942). 89 bl. Pap. 7 x 5½. 1/-.

76.—THERON, E. P.: „Lewe die Majoor!" A.P.-Sakbiblioteek. Afr. Pers-Boekhandel, Johannesburg. 1942. 284 bl. 6¾ x 4⅜. 3/6.

77.—VERMEULEN, ELIZABETH „Temmers van die Noordweste." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 263 bl. 7¼ x 5⅜. 6/6.

78.—VERY, PIERRE (verwerk uit Frans deur E. Delport): „Moord in die Kosskool." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 153 bl. Geïll. Pap. 7 x 5¼. 3/6 pv.

79.—VILLIERS, P. DE: „Nag op die Duine." A.P.-Sakbiblioteek. Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. 1942. 180 bl. 6¾ x 4¼. 3/6.

80.—VILLIERS, P. DE: „Stemme van Gister." Springbok-biblioteek. Nr. 9. Unie-Boekhandel, Bpk., Pretoria. 1942. 187 bl. 7½ x 5⅜. 5/6.

81.—VISSER, SANNIE: „Via Dolorosa." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. 255 bl. 7⅜ x 5½. 6/-.

82.—WATERMAN, JAN: „Die Dood agtervolg die Kabeljou." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 336 bl. 7⅛ x 5⅝. 7/6. pv.

83.—WESSELS, ALBERT: „Tog Sterker." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1941. 197 bl. 7½ x 5⅝. 6/-.

84.—WILLEMSE, W. A.: „Agter hoë Mure" Afr. Pers-Boekhandel, Johannesburg. 1942. 256 bl. 7½ x 5. 7/-.

## II. DRAMA

1.—GROSSKOPF, J. F. W.: „Legende." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 77 bl. Pap. 7¾ x 5¼. 3/9.

2.—PIENAAR, T. C.: „Terwyl daar gedans word." Nas. Pers Bpk., Bloemfontein. 1941. 64 bl. Pap. 7 x 4⅝. 2/-.

3.—SIEBRITS, JOH.: „Die Brandewynpoeding, ens." Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1942. 19 bl. Pap. 8¼ x 5¼. 1/-.

## III. POËSIE

1.—HEERDEN, ERNST VAN: „Weerlose Uur." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 63 bl. 7⅞ x 5¾.

2.—KRIGE, UYS: „Oorlogsgedigte." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 37 bl. Karton. 8 x 5⅝. 3/9.

3.—PLESSIS, I. D. DU: „Kwatryne." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 62 bl. 8 x 5½. 4/9.

## IV. KINDERBOEKE

1.—BLAKEMORE, STELLA: „Allegra op Maasdorp." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 226 bl. Geïll. 8 x 5¾. 6/6.

2.—BOSMAN, EUNICE: „Rykie die Maltrap." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 141 bl. Geïll. 8⅛ x 5¾. 6/-.

3.—BRUWER, J.: „Die Renoster wat Een Maal in Duisend Jaar Lag en Ander Sprokies." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 60 bl. Geïll. Karton. 9¾ x 7⅜. 3/6.

4.—CARINUS, A. E.: „Skottie, Die Geluksoeker." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. s.j. (1942). Ongep. (46 bl.) Geïll. Karton. 7¼ x 7⅛. 3/6.

5.—CERVANTES, MIGNEL (verkort en vertaal deur O. J. T. Dreyer en R. A. Jooste): „Die Avonture van Don Quijote." Maskew Miller, Bpk., Kaapstad. s.j. (1942). 179 bl. Geïll. Pap. 7¼ x 4⅞.

6.—CILLIE, HETTIE: „Josie en Satano." Twee Swart Luiperds." Dieretuin-Stories. Nr. 7. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 45 bl. slap linne. 7¼ x 5½. 1/6.

7.—CILLIE, HETTIE: „Koning Leeu in die Nasionale Dieretuin." Dieretuin-stories. Nr. 9. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 49 bl. Geïll. Slap linne. 7¼ x 5⅝. 1/6.

8.—CILLIE, HETTIE: ,,Kubiek, die Krokodil," Dieretuinstories. Nr. 10. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 41 bl. Geïll. Slap linne. 7¼ x 5½. 1/6.

9.—CILLIE, HETTIE: ,,Mierie, die Meerkatjie." Dieretuinstories. Nr. 8. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 52 bl. Geïll. Slap linne. 7⅜ x 5½. 1/6.

10.—CILLIE, HETTIE: ,,'n Mooi Konsert." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 34 bl. Geïll. Pap. 8 x 6. 1/6.

11.—COLFF, KOBUS VAN DER: ,,Stories uit Blomland." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 47 bl. Geïll. Pap. 8 x 6. 2/-.

12.—DIPPENAAR, JOHN. ,,Die Baba van die Bos." Ons Kinderrakkie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 55 bl. Geïll. Karton. 7½ x 5½. 2/9.

13.—DIPPENAAR, JOHN: ,,Oupa Kees." Ons Kinderrakkie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 53 bl. Geïll. Pap. 7¼ x 5¼. 1/6.

14.—GROENEWEG, J. J.: ,,Giuseppe Garibalde." J. H. de Bussy, Pretoria, en H.A.U.M., Kaapstad. 1942. 230 bl. Geïll. Karton. 7¾ x 5¾.

15.—GROENEWEG, J. J.: ,,Die Oor, die Weegskaal en die Boek." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 214 bl. Geïll. 7⅝ x 5½. 6/6.

16.—HAVEMANN, P. J.: ,,My Moeder — 'n Voortrekker." Gedruk deur Natalse Pers. Bpk., Pietermaritzburg. 1942. 51 bl. Geïll.

17.—JACOBS, J. F.: ,,Prinses Glorina." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 151 bl. Geïll. 7⅛ x 5½. 5/-.

18.—KROGH, THEUNIS: ,,Keurboslaan se Peetvaders." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 197 bl. Geïll. 8⅜ x 5⅜. 6/6.

19.—LATSKY, LULU: ,,Koning Gorilla hou Vergadering, of Mammalia." Selflees-Serie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 76 bl. Geïll. Pap. 7¼ x 5¼. 2/3.

20.—LATSKY, LULU: ,,Rooibokkie." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 36 bl. Geïll. Pap. 7 x 5¼. 9d.

21.—LATSKY, LULU: ,,Spekkie en Bedrieglik." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 50 bl. Pap. 7⅛ x 5¼. 11d.

22.—M(ERWE), J. N. VAN DER: ,,Drie Toneelstudies oor die Rypere Jeug." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 69 bl. Pap. 7¼ x 5. 2/6.

23.—NIENABER, G. S.: ,,Die Heldin van Klipspruit." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 163 bl. 7¼ x 5½. 4/6.

24.—OOM PIET: ,,Boeiende Verhale." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 253 bl. Geïll. 7⅝ x 5½. 7/-.

25.—PAUW, RENE: ,,Die Kindertjies Luister." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 67 bl. Geïll. Karton. 8¼ x 6⅛. 3/-.

26.—PIENAAR, J.: ,,Loekie in die Boland." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 182 bl. 7¼ x 5½. 5/3 pv.

27 tot 38.—ROUX CHRISTINE LE: ,,As-jas-sie en Tok-tokkie"; ,,Die Spog-ge-ri-ge Kraai"; ,,Ver-jaars-dag op Mooi-hoek"; ,,Ger-tjie en Mino"; ,,Sak-kie en die nu-we Baad-jie"; ,,Die dap-pe-re Prins"; ,,Die Ge-luk-steentjie"; ,,Ja-pie ry mo-tor"; ,,Fa-nie, die dap-pe-re Seuntjie"; ,,Die Don-kie wat gekla het"; ,,Lof-fie en die Lym-pot"; ,,Die To-we-naar se Kis-sie." Ons Kinderreeks. Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1942. pl.m. 20 bl. Geïll. Pap. 7⅛ x 4¾. 9d. elk.

39.—ROUX, N. J. LE: ,,Uit my Blomtuin." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 126 bl. Pap. 7¼ x 5¼. 3/3.

40.—SCHOLTEMEIJR, H.: ,,Brakkie." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 28 bl. Geïll. Pap. 8 x 6. 1/3.

41.—SCHOLTEMEIJR, H.: ,,Simson en Delila." Dieretuinstories. Nr. 6. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 35 bl. Geïll. Slap linne. 7¼ x 5½. 1/6.

42.—VILLIERS, MAXIE DE: ,,Allerhande Stories.'' Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941. 33 bl. Geïll. Pap. $7\frac{1}{8}$ x $4\frac{3}{4}$. 10d.

43.—VILLIERS, MAXIE DE: ,,Dierestories.'' Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941. 26 bl. Geïll. Pap. $7\frac{1}{8}$ x $4\frac{3}{4}$. 10d.

44.—VILLIERS, MAXIE DE: ,,Potjierol en Ander Stories.'' Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941. 33 bl. Geïll. Pap. $7\frac{1}{8}$ x $4\frac{3}{4}$. 10d.

45.—VILLIERS, MAXIE DE: ,,Sprokies.'' Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941. 29 bl. Geïll. Pap. $7\frac{1}{8}$ x $4\frac{3}{4}$. 10d.

46.—VILLIERS, MAXIE DE: ,,Stories van die See.'' Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad 1941. 26 bl. Geïll. Pap. $7\frac{1}{8}$ x $4\frac{3}{4}$. 10d.

47.—VILLIERS, MAXIE DE: ,,Stories van ons eie Land.'' Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941. 30 bl. Geïll. Pap. $7\frac{1}{4}$ x $4\frac{3}{4}$. 10d.

## V. GESKIEDENIS VAN DIE LETTERKUNDE

1.—BOSMAN, dr. F. C. L.: ,,Di Bedriegers, Magrita Prinslo en ander Afrikaanse Dramas en Samesprake tot 1900.'' Patriotvereniging, Nr. 5. Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. XXXVII + 118 bl. Geïll. $8\frac{5}{8}$ x $5\frac{3}{4}$. 7/6.

2.—HEEVER, C. M. VAN DEN: ,,Die Stryd om Ewewig.'' Kwarteeu-Serie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 318 bl. $7\frac{1}{4}$ x $5\frac{1}{2}$. 10/-.

3.—LOUW, dr. W. E. G.: ,,Die Invloed van Gorter op Leopold.'' Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. II + 161 bl. Pap. 9 x $6\frac{1}{2}$. 7/6.

4.—MULDER, H. A.: ,,Twee Wêrelde.'' Opstelle oor Afrikaanse en Nederlandse Letterkunde. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 186 bl. Karton. $8\frac{1}{2}$ x $5\frac{3}{4}$. 6/6.

5.—NIENABER, dr. G. S.: Afrikaanse Letterkundige Kritiek.'' Tweede Trek-Reeks, Nr. XI. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 119 bl. 6 6 x $4\frac{1}{2}$. 3/3.

6.—NIENABER, dr. G. S.: ,,Afrikaans tot 1860.'' Patriotvereniging, Nr. 6. Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. XXXVI + 111 bl. $8\frac{5}{8}$ x $5\frac{3}{4}$. 7/6.

7.—NIENABER, dr. P. J.: ,,Gedigte van C. P. Hoogenhout.'' Patriotvereniging, Nr. 4. Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1941. XIV + 196 bl. Geïll. $8\frac{5}{8}$ x $5\frac{3}{4}$. 7/6.

8.—NIENABER, dr. P. J.: ,,M. H. Neser se Novelles, Verhale en Gedigte.'' Patriotvereniging, Nr. 7. Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. XXI + 160 bl. Foto. Geïll. $8\frac{1}{2}$ x $5\frac{5}{8}$. 7/6.

## VI. BLOEMLESING

NIENABER, dr. G. S., en NIENABER, dr. P. J.: ,,Afrikaanse Ballades.'' Saamgestel en van 'n inleiding voorsien deur ——. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 261 bl. $7\frac{1}{4}$ x 5. 6/- pv.

## VII. TAALKUNDE

KOK, dr. B.: ,,Die Vergelyking in die Afrikaanse Volkstaal.'' J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 221 bl. Karton. $8\frac{1}{4}$ x $5\frac{1}{2}$. 8/-.

## VIII. WOORDEBOEKE

1.—KRIEL, T. J.: ,,Sotho-Afrikaanse Woordeboek.'' J. L van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 219 bl. Karton. $7\frac{1}{4}$ x $4\frac{7}{8}$. 4/6.

2.—STAATSVERTAALBURO: ,,Militêre Woordeboek.'' Deel I. Engels-Afrikaans. Staatsdrukker, Pretoria. 1941. 293 bl. Karton. $9\frac{3}{8}$ x $5\frac{7}{8}$. 4/6.

3.—STEYN, DR. H. A.: ,,Die Swaar Woord.'' Verklarende Skoolwoordeboek. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 166 bl. Karton. $7\frac{1}{8}$ x $4\frac{7}{8}$. 4/-.

## IX. NEDERLANDSE LETTERKUNDE IN S.A.

1.—BUNING, Tj.: „Bloemlesing uit die Werke van E. DOUWES-DEKKER (MULTATULI): „Van Stamverwante Bodem," Nr. VIII J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 282 bl. Slap linne. 7¾ x 5½. 6/6.

2.—ROUX, DR. J. J. LE: „Karel ende Elegast." Van Stamverwante Bodem, Nr. VII. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 96 bl. Slap linne. 8 x 5½. 4/6.

## X. MUSIEK

1.—GIE, ADELE EN FARRAL, B.S.: „Kersfees om die Kampvuur." Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941. 57 bl. Geïll. Pap. 13 x 10. 8/6.

2.—KOK, B.: „Vlyt:" Lied van die V.L.U. Woorde van D. F. Malherbe. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 3 bl. Pap. 11½ x 9. 1/6.

3.—LEMMER, P. J.: „Ons Eie." Nr. 1. Tien Liedjies vir die Kleinspan. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. Ongep. (20 bl.) Geïll. Pap. 14¾ x 11. 3/-.

4.—MARAIS, S. LE R.: „Bosveld-toe en Twee Ander Liedere." Woorde deur C. F. Visser, J. R. L. van Bruggen en Eitemal. Verkrybaar by R. Müller, Bpk., Kaapstad; s.j. 15 bl. Pap. 12¼ x 9½. 3/6.

5.—SPIETHOFF, WALTER: „Jeuglied vir Suid-Afrika." Woorde deur Madeleine du Toit. Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad; s.j. (1942). 4 bl. Pap. 11⅞ x 9¾. 1/6.

6.—VAN ZIJL SE LEERBOEK VIR KLAVIER: R. Müller, Bpk., Kaapstad; s.j. Ongep. 19 bl. Geïll. Pap. 7¼ x 8. 3/6.

## XI. BIOGRAFIE

1.—BESSELAAR, G.: „Sestig Jaar Belewenis van Dietse Kultuur." Monument-reeks, Nr. 21. J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 71 bl. Foto. Pap. 7½ x 6¼. 3/6.

2.—COETZEE, DR. J. ALBERT: „Johannes van der Walt." Volkskampioen. Die Skrywer. s.j. 1942. 77 bl. Foto's. Pap. 7¼ x 4⅞. 5/6.

3.—KOTZé, C. R.: „My Ballingskap (St. Helena)." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 130 + 8 bl. Foto's. 7¼ x 5⅝. 5/6 pv.

4.—MULLER, MASSIE: „Die Lewe van Joh. Calvyn." J. H. de Bussy, Pretoria, en H.A.U.M., Kaapstad. 1942. 32 bl. Foto. Pap. 7 x 4¾. 1/6.

## XII GESKIEDENIS

1.—LEMMER, DR. C. J. C.: „Inleiding tot die Geskiedenis van Suidwes-Afrika." Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941. 124 bl. 7¼ x 5. 4/6.

2.—MACDONALD, J. RAMSAY (vert. uit Engels deur J. Albert Coetzee): „Wat ek in Suid-Afrika Gesien het, September en Oktober 1902." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1941. Tweede druk 1942. 229 bl. Foto. Pap. 7¼ x 5⅛. 3/9.

3.—MERWE, DR. P. J. VAN DER: „Pioniers van die Dorsland." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 170 bl. Foto's. 7¼ x 5½. 5/6.

4.—PIETERSE, H. J. C. (DéKI): „Baanbrekers in die Maalstroom:" Dagboek van mev. Abel Pienaar. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. XI + 205 bl. Foto's. 8¼ x 6¼. 6/-.

5.—PRELLER, DR. G. S.: „Talana." Ons Geskiedenisserie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. III + 283 bl. Foto's. 8¼ x 6¼. 7/6.

6.—PRELLER, DR. G. S.: ,,Voortrekkers van Suid-wes.'' Kwarteeu-serie. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 394 bl. Geïll. Bibl. Kaart. 7⅜ x 5½. 10/-.

7.—SCHOLTZ, G. D.: ,,Die Rebellie 1914'15.'' Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. 312 bl. 7⅜ x 5⅝. 6/6.

8.—WEEBER, E. J.: ,,Op die Transvaalse Front: 1 Junie 1900—31 Oktober 1900.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 297 bl. Foto's. 7¼ x 5½. 7/6 pv.

## XIII. OPVOEDKUNDE EN ONDERWYS

1.—BOTES, EDMUND: ,,Die Taalmediumvraagstuk.'' Publikasies van die Universiteit van Pretoria. Reeks III, Nr. 12. Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1941. 189 bl. Bibl. 7⅜ x 5½. 7/6.

2.—COETZEE, PROF. DR. J. CHRIS: ,,Inleiding tot die Algemene Empiriese Opvoedkunde.'' Die Verkennerreeks. Nr. 4. Pro Ecclesia-drukkery, Stellenbosch. 1942. 358 bl. Bibl. Slap linne. 8⅝ x 5⅝. 5/6 pv.

3.—COETZEE, PROF. DR. J. CHRIS: ,,Ons en Ons Kinders.'' Die Ossewa-reeks, Nr. 4. Pro Ecclesia-drukkery, Stellenbosch. 1942. 104 bl. Pap. 8⅜ x 5½. 1/9 pv.

4.—GELDENHUYS, NORVAL: ,,Die Opgroeiende Kind.'' Die Skrywer. Pretoria. s.j. (1942). 221 bl. 7 x 4¾. 5/6 en 4/3.

5.—HUGO, PROF. DR. T. J.: ,,Die Afrikaanse Universiteit en sy Taak in die Volkslewe.'' Tweede Trek-reeks, Nr. XIV, Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 155 bl. 6 x 4¼. 3/3.

6.—KEYTER, PROF. DR. J. DE W.: ,,Dringende Vraagtekens in ons Opvoedende Onderwys.'' Tweede Trek-reeks, Nr. XVII. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 173 bl. Slap linne. 5¼ x 4⅛. 3/3.

7.—LATSKY, DR. LULU: ,,Instink of Verstand.'' Kennis vir Almal, Nr. 1. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 106 bl. Geïll. Karton. 7¼ x 5½. 3/- pv.

8.—TAUTE, BEN, EN RENSBURG, J. A. JANSEN VAN: ,,Die Navorsing van Skoolprobleme.'' Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1942. 329 bl. Bibl. Geïll. 8⅝ x 5¾. 12/6.

9.—TOIT, A. P. DU: ,,Die Onderwys van Engels aan 'n Primêre Skool.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 119 bl. Geïll. Slap linne. 8⅝ x 5½. 7/- pv.

## XIV. SIELKUNDE

NIEMANN, C. J. F. C.: ,,Die Puberteitslewe van Meisies volgens hul Dagboeke.'' Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. 143 bl. Pap. 7⅛ x 5¼. 4/-.

## XV. STAATSWETENSKAP

PITTIUS, E. F. W. GEY VAN: ,,Staatsopvattings van die Voortrekkers en die Boere.'' J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1941. 52 bl. Bibl. Pap. 8¼ x 5½. 2/6.

## XVI. PLANTKUNDE

VERDOORN, INEZ C.: ,,'n Inleiding tot die Plantkunde en tot Enige Transvaalse Veldblomme.'' J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. 1942. 146 bl. Geïll. Pap. 8¼ x 5¼. 4/-.

## XVII DIERKUNDE

HOFFMAN, DR. A. C.: ,,Diere en Dierelewe.'' Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1942. 170 bl. Geïll. 8⅝ x 5⅝. 7/-.

## XVIII. GESONDHEIDSLEER

NEZAR, GEO. A., en STEYN, DR. H. J. Gered. deur T. Wassenaar en Andere: ,,Noodhulp.'' S.A. Noodhulpliga, Hartenbos. s.j. (1941). 349 bl. Geïll. 7¼ x 5⅜. 6/-.

## XIX. SKONE KUNSTE

1.—NIEKERK, BRAND VAN: ,,Boukuns." Kunsgeskiedenis. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 153 bl. Geïll. 8⅝ x 5⅝. 6/3.

2.—NIEKERK, BRAND VAN: ,,Skilderkuns." Kunsgeskiedenis. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 206 bl. Geïll. 8¾ x 5½. 7/6.

## XX. JEUGVERENIGINGS

HEESE, J. DE V.: ,,Ons Hou Koers." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 118 bl. Foto's. Pap. 9½ x 7¼. 5/6.

## XXI. SPORT EN SPEL

1.—HONIBALL, T. O.: ,,Oom Kaspaas." Tweede Versameling. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 52 bl. Geïll. Pap. 9⅝ x 7¼. 2/6.

2.—TOIT, JUIN DU: ,,Suid-Afrikaanse Volkspeletjies. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1941. 65 bl. Geïll. Pap. 5⅜ x 8¼. 1/6.

3.—TOIT, S. J. DU: ,,Atletiek op ons Skole." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1942. 102 bl. Geïll. Pap. 7¼ x 4⅞. 2/9.

## XXII. KOOKBOEK

MARTA: ,,Vrugteheerlikheid." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1942. 398 bl. 7⅜ x 5½. 10/6.

## XXIII. VOEDINGSLEER

SCHILD, DR. OTTO (Med. dr. D. B. Smuts): ,,Voedingsleer en die Leer van die Stofwisseling." Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. s.j. (1942). 196 bl. 7½ x 5. ı/6.

## XXIV. VERSAMELING

ROMPEL, FREDERIK (versamel deur dr. C. F. Albertyn): ,,Van Alle Kante." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad 1941. 194 bl. 7¼ x 5½. 5/-.

## XXV. SOSIOLOGIE EN POLITIEK

1—6.—ALBERTYN, DS. J. R.: ,,My Eie Boeresitplekkie"; ,,My Eie Lewensmaat;" ,,My Eie Lewenswerk;" ,,My Eie Neseier;" ,,My Eie Nasie;" ,,My Eie Kerk;" My Eie Reeks. Armesorgkom. van die N. H. of G. Kerk, Transvaal. s.j. (1942). pl.m. 16 bl. Pap. 8 x 5¼. 4d. elk.

7.—ALBERTYN, DS. J. R.: ,,Naasteliefde." Armesorgkantoor, Pretoria. s.j. (1942). 15 bl. Pap. 8¼ x 5½. 3d.

8.—BOSMAN, K.: ,,Die Moeder en haar Huis." Oranjevrouevereniging, Bloemfontein. s.j. (1942). 67 bl. Geïll.. Slap linne. 7¼ x 4⅞. 1/6 pv.

9.—COETZEE, DR. J. ALBERT: ,,Oom Paul en die Demokrasie." Die Skrywer. s.j. (1942). 23 bl. Foto. Pap. 7⅛ x 5¼. 1/9 pv.

10.—COETZEE, J. ALBERT: ,,Politieke Groepering in die Wording van die Afrikanernasie." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. s.j. (1941). 383 bl. 8⅝ x 5⅞. 10/-.

11.—ELOFF, DR. G.: ,,Rasse en Rassevermenging." Tweede Trek-reeks, Nr. XVIII. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 104 bl. Slap linne. 6 x 4⅛. 3/3.

12.—EYBERS, MEV. J. H.: ,,Volksgewoontes en Bygelowe in Niassaland." Die Skryfster. s.j. (1942). 147 bl. Foto. Pap. 7¼ x 5.

13.—GELDENHUYS, NORVAL: ,,Huwelik, Man en Vrou." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. s.j. (1942). 175 bl. 7⅝ x 5½. 5/-.

14.—GRAY, DR. A. H. (vert. deur Norval Geldenhuys): ,,Die Skepper, Man en Vrou." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. 1941. 189 bl. 7⅝ x 5⅝. 5/-.

15.—JONKER, ABR. H.; ,,Nasionaal-Sosialisme as Godsdiens." Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. 1941. 88 bl. Pap. 8½ x 5⅜. 2/6.

16.—KEYTER, PROF. DR. J. DE W.: „Ontspanning en Maatskaplike Werk." Tweede Trek-reeks, Nr. 13. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941. 116 bl. 6 x 4¼. 3/3.

17.—KEYTER, PROF. DR. J. DE W.: „Volksgesondheid en Maatskaplike Werk." Tweede Trek-reeks, Nr. 12. Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. 1941.. 132 bl. 6 x 4¼. 3/3.

18.—MALHERBE, PROF. DR. D. F. DU T.: „Afrikaner-Volkseenheid." Tweede Trek-reeks. Nr. XV. Nas Pers, Bpk., Bloemfontein. 1942. 160 bl. 6 x 4¼. 3/3.

19.—MEYER, DR. P. J.: „Die Vooraand van ons Vrywording." Die Skrywer. s.j. (1942). 38 bl. Pap. 8⅝ x 5½. 1/6.

20.—MOOLMAN, DR. J. H.: „Die Verspreiding van die Bevolking in die Suidwestelike Kaapprovinsie." Annale van die Universiteit van Stellenbosch, Jaargang XIX, reeks B, No. 1. Des. 1941. Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 164 bl. 24 kaarte. Pap. 9¾ x 7¼. 10/-.

21.—STOKER, PROF. DR. H. G.: „Die Stryd om Ordes." Calvyn Jubileum Boekefonds. Admin.-buro van die Geref. Kerk, Potchefstroom. s.j. (1942) VII + 281 bl. Bibl. Pap. 9⅝ x 7½. 6/-.

22.—WALT, N. G. S. VAN DER: „Die Stem van die Volk." Pro Ecclesia-drukkery, Stellenbosch. 1942. 69 bl. Pap. 7¼ x 4⅞. 1/6.

23.—WILLEMSE, PROF. DR. W. A.: „Die Lief en Leed van ons Geslagslewe." Afr. Persboekhandel, Johannesburg. s.j. (1942). 228 bl. 7½ x 5½. 6/-.

24.—WILLEMSE, PROF. DR. W. A.: „My Eie Kind." My Eiereeks, Nr. 7. Armesorgkom. van die N. H. of G. Kerk, Transvaal. s.j. (1942). 14 bl. Pap. 8 x 5⅜. 4d.

## XXVI. GODSDIENS.

1.—BOOTH, L. M.: „Die Persoonlike Terugkoms van Christus." C.U.M., Bpk., Johannesburg. s.j. (1942). 32 bl. Pap. 7¼ x 4⅞. 9d.

2.—COETZEE, J. CHR., SPOELSTRA, T. T. en TOIT, S. DU (red.): „Handelinge van die 27ste Sinodale Vergadering van die Geref. Gemeentes in Suid-Afrika, ens." 1942. 220 bl. Pap. 8½ x 5½. 3/3 en 5/6.

3.—ENGELBRECHT, PROF. DR. S. P.: „Eeufees-Album van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika 1842-1942." Verkrybaar by J. H. de Bussy, Pretoria, en H.A.U.M., Kaapstad. 1942. 72 bl. Geïll. 12¼ x 10. 11/6 pv.

4.—ENGELBRECHT, PROF. DR. S. P.: „Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom 1842-1942." Verkrybaar by J. H. de Bussy, Pretoria. 1942. 160 bl. Foto's. 8½ x 5¾.

5.—ERASMUS, DS. D. F.: „Die Christelike Huisgesin." Die Ossewareeks, Nr. 3. Pro Ecclesia-Drukkery, Stellenbosch. 1942. 127 bl. Bibl. Pap. 8⅝ x 5½. 1/9 pv.

6.—FLEMMING, DS. H. C. J.: „Sekte-Dwalings in ons Land." 2de druk. Die Skrywer, Krugersdorp-Wes. s.j. (1942). 95 bl. Pap. 7¼ x 5. 2/3.

7.—FLEMMING, DS. H. C. J.: „Sekte-Probleme." Deel I. Die Skrywer, Krugersdorp-Wes. s.j. (1942). 84 bl. Pap. 7 x 4¾. 2/-.

8.—GEMSER, DR. B.: „Die Komende Christus." J. H. de Bussy, Pretoria, en H.A.U.M. Kaapstad. 1942. 78 bl. Pap. 7 x 4⅞. 3/-.

9.—GOY, MADAME M. KECK: „Alleen in Afrika." C.S.V., Stellenbosch. 1942. 64 bl. Pap. 6¾ x 4¼. 1/3 pv.

10.—GROBBELAAR, DS. F. R.: „In Beproewing." S.A.B.V., Kaapstad. s.j. (1942). 72 bl. Pap. 5½ x 3¾. 10d.

11.—HEER, JOH. DE (vert. deur dr. D. R. Snyman): „Armageddon." C.S.V., Stellenbosch. s.j. (1942). 128 bl. Pap. 7⅛ x 4⅞. 2/6 pv.

12.—HOFMEYR, MEJ. ANNIE (opgestel deur): „Die Geskiedenis van die Vroue-Sending Bond. Gedruk deur Wellington Ekonomiese Pers. s.j. (1942). 31 bl. Pap. 8 x 5½.

13.—LATSKY, LULU: „Vrede en Vreugde op Aarde." S.A.B.V. Kaapstad. 1941. 54 bl. Geïll. Pap. 8 x 6. 1/3.

14.—MEDEREISIGER, 'N: „Die Laaste Skof." C.U.M., Bpk., Johannesburg. s.j. (1942). 122 bl. 6½ x 4⅛. 2/6 pv.

15.—MELLE, J. VAN: „Uit die Groot Skatkamer." C.S.V., Stellenbosch. 1941. 119 bl. Pap. 7¼ x 4¾. 1/9 pv.

16.—MEIJ-LOUW, TRIENIE: „Haar Grootste Offer en Ander Toneelstukkies." C.U.M,. Bpk., Johannesburg. s.j. (1942). 119 bl. Pap. 7¼ x 5. 2/9 pv.

17.—MURRAY, MEJ. E. en VILLIERS, MEJ. LULU DE: „Geknakte Lelies." C.S.V , Stellenbosch. 1941. 32 bl. Geïll. Pap. 7¼ x 4⅞. 9d. pv.

18.—NEATBY, DR. T. M. (vry vert. deur J. J. Botes): „'n Gesprekkie met Seuns." C.S.V., Stellenbosch. 1941. 30 bl. Pap. 6½ x 4¼. 4d. pv.

19.—PLESSIS, DS. G. J. DU: „In die Skaduwee van die Kruis." S.A. Bybelvereniging, Kaapstad. s.j. (1942). 216 bl. Pap. 7¼ x 5⅜. 4/3 pv.

20.—PLESSIS, DS. PH. J. DU: „By die Krankbed." C.S.V., Stellenbosch. 1942. 64 bl. Pap. 6¾ x 4¼. 1/3 pv.

21.—RAAD, DIE: „Handboek van die Vrye Christelike Gereformeerde Kerke." Heilbron Herald, Heilbron. s.j. (1942). 18 bl. Foto. Pap. 7¼ x 4⅞. 2/-.

22.—SNYMAN, DR. D. R.: „Laat My Lammers Wei." C.S.V., Stellenbosch. 1942. 59 bl. Pap. 6½ x 4¼. 1/3 pv.

23.—SNYMAN, DR. D. R.: „Nuwe Katkisasie-boek." Pro Ecclesia-Drukkery, Stellenbosch. 1942. VII + 296 bl. 8¾ x 5¾.

24—26.—STRATEN, MEV. M. J. VAN: „Chris stig 'n Seunsklub; „Deur Lelies Gered"; „Hoe Dirk en Leo groot maats geword het." Speelmaatreeks. C.U M., Bpk., Johannesburg. s.j. (1942). Ongep. (pl.m. 12 bl.) Geïll. Pap. 7⅛ x 4⅞. 9d. pv.

27.—STRATEN, MEV. M. J. VAN: „'n Vriend in Nood en Ander Verhale." S.A.B.V., Kaapstad. s.j. (1942). 67 bl. Geïll. Pap. 9⅝ x 7⅜. 2/6 pv.

28.—TOIT, PROF. DR. S. DU: „Bybelse en Babilonies-Assiriese Spreuke." C.U.M., Bpk., Johannesburg. 1942. 172 bl. Pap. 8⅜ x 5½. 8/- pv.

29.—TOIT, PROF. DR. S. DU: „Handleiding vir die Studie van Kerkgeskiedenis." Calvyn Jubileum Boekefonds. Admin. Buro van die Geref. Kerk, Potchefstroom. 1942. 233 bl. 8¾ x 5½. 2/6 en 5/6.

30.—TWEE-EN-VEERTIG PREDIKANTE VAN DIE N.H. OF GER. KERK VAN S.A.: „Eeufees-Preekbundel (1842-1942)." C.S.V., Stellenbosch. 1942. 325 bl. 7¼ x 5½. 10/6 pv.

31—33.—WENDA: „Elsa Verdwaal"; „Gawie se Pêrel"; „Lena 'n Sonstraal." Speelmaat-reeks. C.U.M., Bpk., Johannesburg. s.j. (1942). Ongep. (pl.m. 10 bl.) Geïll. Pap. 7¼ x 4⅞. 9d. pv. elk.

34.—WESTHUYZEN, DS. P. J VAN DER: „Oorwinning oor Rook sonder Stryd." C.S.V., Stellenbosch. 1942. 62 bl. Pap. 6¾ x 4¼. 1/3 pv.